# Jaarboek
*van die*
# Afrikaanse
# Skrywerskring

*Johannesburg*
1944
No. IX

# AFRIKAANSE SKRYWERSKRING JAARBOEK

Johannesburg
Afrikaanse Skrywerskring
1943.

# Voorwoord . . .

*DIE Afrikaanse letterkunde verkeer inderdaad in 'n krisisperiode. Ons besit vandag 'n aantal tydskrifte en blaaie waarin heelwat ruimte afgestaan word aan letterkundige bydraes. Maar byna deurgaans het hulle weinig met letterkunde te doen. By die omslaan van die eerste paar bladsye word ons al verskrik deur growwe afbeeldings van rampokkers, rowers of onmoontlike awonturiers wat, met die pistool in die hand, dreig om te moor of om mense gevange te neem; of dit kan ook wees dat 'n skurk oor die bladsy vlieg na die geweldige kaakslag wat hom toegedien word deur 'n breedgeskouerde, romantiese held. Oral het hierdie sonderlinge mensewesens — wat in die werklike lewe nie kan bestaan nie — hulle intrek kom neem. In elke blad eis hulle plek vir hulle baldadigheid en afrekeningsplanne op. In alle lande ter wêreld is daar glo belangstelling vir hulle, maar gewoonlik word hulle op hulle twyfelagtige plek gehou. By ons verdring hulle alles, en as jy navraag doen na die voorkeur wat hulle geniet, is die materialistiese antwoord: „Die mense wil dit hê!"*

*Ons het op die oomblik geen uitsluitlik letterkundige tydskrif nie soos daar byvoorbeeld in Nederland bestaan, wat kan sorg vir die smaak van diegene wat werklik belangstel in goeie kuns. By ons skyn die strewe nie na die spits van die piramiede te wees nie; wat heel bo is in ontwikkeling en verfyning moet ondertoe, gelyk gemaak met die smaak van die massa, want „die mense wil dit hê!" As hierdie gelykmakingswoede, wat die bevrediging van die onontwikkeldste letterkundige gevoel nastrewe, verby is, kan ons weer begin, want die ongebreidelde drang na „leesstof" bring gewoonlik vanselfsprekend 'n ontwaakte begeerte mee om kennis te maak met beter werk.*



# *Ter Nagedagtenis aan*

# *Dr. Gustav Schoeman Preller*

———:::———

Deur JAN PLOEGER.

———:::———

Naby die blou waters van Hartebeestpoortdam, op die familiebegraafplaas te Pelindaba, rus die stoflike oorskot van dr. Gustav Schoeman Preller. Op die 6e Oktober 1943 het die dood weer 'n skakel tussen ons en die verlede verbreek. En dit was 'n dierbare skakel, want die oorledene het midde in die lewe van sy land en volk gestaan en sy veelsydige kennis en talente, sy werkkrag en sy energie in diens van sy landgenote en mede-Afrikaners gestel. Dr. Preller het heengegaan en aan ons opgedra om sy nalatenskap te bewaar en sorgvuldig te beheer. Hy het gesaai en op ons rus die plig en verantwoordelikheid om — noudat die saaier ons ontval het — om sy gesaaides te versorg, verder op te kweek en te veredel. Laat ons die groot saaier in sy voetspore volg en sy erfenis angsvallig en nougeset bewaak. Want hierdie saaier het kosbare saad gesaai !

*   *   *   *

LEWENSLOOP. Wanneer ons die lewensloop van dr. Preller nagaan, vra verskillende aspekte ons aandag. Dit is merkwaardig dat hierdie man, wat in die loop van die jare so'n geweldige invloed sou uitoefen, slegs 'n drietal jare onderwys geniet het. Verder was hy sy eie leermeester. Dit bewys oor watter groot talente en onuitputlike energie hy beskik het. En met hierdie talente het hy gewoeker sodat hy, behalwe 'n *bekwame joernalis*, ook 'n *geskiedskrywer* van betekenis geword het. En daarby nog sy groot aandeel aan die *opbou van die Afrikaanse taal en lettere.* Op verskillende tydperke in sy lewe kom hierdie aspekte duidelik uit. Laat ons sy lewenspad volg.

Gustav Schoeman Preller het die eerste lewenslig op 4 Oktober 1875 te Klipdrif in die distrik Pretoria, aanskou. Sy ouers was mnr. Robert Logie Preller en mevr. Stefina Preller, 'n dogter van die bekende Boere-voorman H. Schoeman.

Op driejarige leeftyd het die jong Gustav, saam met sy ouers, na die distrik Standerton getrek. Daar het sy vader hom op die plaas Paardekop op boerdery toegelê, terwyl sy moeder in 1893 'n aanstelling as posmeesteres van die ou Republikeinse regering ontvang het. Lank het die rus op Paardekop nie geduur nie. In die loop van die jare het die gesin tot ses kinders uitgebrei en toe Gustav twaalf jaar oud was, het die ouers besluit om na Standerton te verhuis om hul kinders in staat te stel om gereeld onder-

wys te ontvang. Ongeveer drie jaar het Gustav skoolonderrig geniet. Dan trek die enigste onderwyser van die dorp (mnr. A. J. P. van der Poel) weg. Vir Gustav, wat nie baie van die skoolatmosfeer gehou het nie, was dit 'n pragtige geleentheid om die harde banke vaarwel te sê. Hy word winkelklerk by 'n plaaslike firma (Paddon en Brock). Kort daarna verhuis hy saam met sy ouers na Pretoria. Eers kom hy weer in 'n winkel tereg (J. D. Bosscher), daarna raai sy ouers hom aan om prokureur te word. Drie jaar lank bring Preller in die kantoor van prokureur Berrangé deur om dan klerk by die Departement van Mynwese te word. Wanneer die Tweede Vryheidsoorlog uitbreek is hy hoofklerk in genoemde departement. Hy is intussen getroud met mej. Johanna Pretorius, 'n dogter van luitenant-kolonel Henning Pretorius, hoof van die Transvaalse Staatsartillerie, en wanneer die oorlog uitbreek, trek Preller, saam met die Staatsartillerie die vyand tegemoet. Vier maande voor die Vrede van Vereeniging is hy naby Ermelo gevang en na Brits-Indië gestuur . . . .

Soos baie van sy ou krygsmakkers het Preller na die oorlog gesukkel om 'n bestaan te maak. Deur tussenkoms van sy vriend, die bekende digter-skrywer Eugène Marais — het hy weer 'n werksame aandeel in die Transvaalse samelewing gekry. Eugène Marais — wat voor die oorlog die koerant „Land en Volk" uitgegee het — het met 'n geknakte gesondheid gesukkel en Preller aangebied om nou die blad uit te gee. So het Preller in die perswêreld tereggekom. In 1903 het hy 'n uitnodiging van die bekende dr. F. V. Engelenburg ontvang om assistent-redakteur van „De Volkstem" te word. Preller het hierdie aanbod aangeneem. Tot in 1924 het hy as assistent-redakteur opgetree om in daardie jaar dr. Engelenburg op te volg. Slegs 'n kort tydjie het hy as hoof van „De Volkstem" opgetree. Hy kon hom nie met die gedagtes van die regering van daardie dae verenig nie, het afgetree en mnr. Harm Oost as uitgewer van „Ons Vaderland" opgevolg. Tot 1936 stel hy sy talente in diens van hierdie blad. Dan volg sy benoeming as staatshistorikus. Terwyl hy besig was om die laatste hand aan 'n werk oor die Eerste Vryheidsoorlog („Ons eerste goudoorlog") te lê, is hy weggeneem .

In al hierdie jare het Preller deur sy uiteenlopende werksaamhede en steeds groter wordende aantal publikasies meer en meer bekendheid begin verwerf. Sy eie volk het hom na waarde leer skat. In 1930 het die Universiteit van Stellenbosch hom 'n ere-doktersgraad toegeken. Ses jaar later stel die regering hom as staatshistorikus aan. Ook in die buiteland — met name in Nederland — het sy werk groot belangstelling gewek. Behalwe dat die bekende „Historische Genootschap" te Utrecht hom 'n lidmaatskap aangebied het as 'n bewys van waardering vir sy historiese werke, het die „Maatschappij van de Nederlandsche

Letterkunde" te Leiden dit as 'n eer beskou om Preller tot een van sy lede te mag erken.

### Preller en die Taalstryd.

Wanneer ons die geskiedenis van ons taal nagaan en op die worstelstryd let wat gevoer is om die jong, opkomende taal in vaste bane te lei, dan speel Preller in hierdie stryd 'n belangrike rol. Soos bekend, lê die eerste strydtydperk voor die begin van die Tweede Vryheidsoorlog. Die brandpunt van die stryd was in Kaapland, dié deel van ons land waar die Engelse invloed die sterkste was en waar — soos in die Oranje-Vrystaat en die Suid-Afrikaanse Republiek reeds 'n deel van die Afrikaners òf uit wanhoop òf uit modesug hul mede-Afrikaners verlaat het en Engels as spreek- en skryftaal aanvaar het. Wanneer ons èn die Engelssprekendes èn die verengelste Afrikaners buite beskouing laat, tref ons in Kaapland, die Vrystaat en Transvaal twee rigtings aan wat ons aandag verdien. Allereers die Genootskappers en hul volgelinge. Hulle wou Afrikaans so gou as moontlik tot skryftaal verhef. Dan was daar die voormanne van die Taalbond en hul ondersteuners. Volgens hul oortuiging was die Afrikaanse taal nog te swak om in sy huidige toestand met kans op welslae die stryd teen Engels aan te bind. Eers moes Afrikaans deur Nederlands versterk en verryk word. Om die oorgang van Nederlands na Afrikaans gemakliker te maak, het hulle vereenvoudigde Nederlands as skryftaal voorgestel. Later — wanneer Afrikaans sterk genoeg sou wees, sou dit Nederlands vanself vervang. In Transvaal is hierdie beweging gelei deur dr. Nicolaas Mansvelt (Superintendent van Onderwys), dr. F. V. Engelenburg en Jan F. E. Celliers. In sy hoedanigheid as Superintendent van Onderwys het dr. Mansvelt meerdere versoeke aan die Transvaalse regering gestuur om vereenvoudigde Nederlands in die skole in te voer. Dat die Transvaalse regering geweier het om aan hierdie versoek te voldoen, was omdat hulle eers wou sien wat die Nederlandse regering in hierdie rigting in Nederland sou doen. Ons is daarvan oortuig dat, indien die Nederlandse regering so'n besluit sou geneem het, Transvaal daardie voorbeeld sou gevolg het. Maar in Nederland het die owerhede nie vir nuwighede gevoel nie.

Die oorlog het uitgebreek, voorlopig is die taalstryd vergeet, maar na die Vrede van Vereeniging het die Afrikaners besef dat hulle tot dade moet oorgaan of moet berus in die oorheersing van die Engelse taal. In Kaapland het advokaat J. H. H. de Waal weer die gedagtes van die Genootskappers begin verkondig, terwyl „Onze Jan," prof. P. G. J. de Vos e.a. wat reeds voor die oorlog die standpunt van die Taalbond gehuldig het, weer begin optree. In 1905 hou „Onze Jan" op Stellenbosch sy beroemde toespraak, „Is 't ons Ernst," waarin hy wys op die gebrek aan handhawing van die moedertaal (Nederlands).

Hierdie toespraak besiel Preller. Soos reeds vermeld, het die Transvalers in die voor-oorlogse jare nie stilgesit nie, nou — na die oorlog neem Preller die voortou. In „De Volkstem" skrywe hy 'n reeks artikels onder die opskrif „Laat 't toch ernst wezen. Gedachten over de aanvaarding ener Afrikaanse schrijftaal." Nog in dieselfde jaar (1905) het hierdie artikels in pamfletvorm verskyn.

Preller lewer 'n pleidooi vir toenadering tussen spreek- en skryftaal. Hy verklaar dat die skryftaal (Nederlands) sò ver van die spreektaal verskil dat dit vir die meeste Afrikaners 'n vreemde taal is. Hierdie wantoestand — so vervolg Preller — moet verander. Maar — dit moet geleidelik gaan. As 'n oorgangsmaatreël moet die Afrikaner voorlopig nog die Nederlandse taal leer, sowel Nederlands as Afrikaans lees en Afrikaans as skryf- en spreektaal gebruik. Met betrekking tot Kerk en Skool verklaar Preller „Dis wel ons ideaal dat 'n beskaafde Afrikaans sal gehoor word, maar dit moet die *gevolg* wees van 'n erkende toestand, nie 'n *middel* tot 'n doel nie."

Dus: ewolusie en geen rewolusie nie, eers eendrag in die geledere en dan kom die wense vanself in vervulling. Dit is dieselfde beginsels wat voor 1902 deur die Taalbond en sy ondersteuners verkondig was en wat na 1902 in Transvaal deur Preller weer geformuleer is. En hierdie keer het sukses nie uitgebly nie. Nog in dieselfde jaar het op Pretoria die *Afrikaanse Taalgenootskap* (A.T.G.) tot stand gekom. Vanselfsprekend was Preller een van die lede van die bestuur. Onder voorsitterskap van Preller is die Afrikaans-Hollandse Toneelvereniging te Pretoria opgerig (1907). Een van Preller se vertroude vriende — mnr. Harm Oost — het die eerste Afrikaanse toneelstuk „Ou Daniël" geskrywe. Hiermee het die geselskap op toer gegaan. Preller het as regisseur opgetree en later — in ander stukke — ook op die planke verskyn. So is, vanuit Pretoria, die Afrikaanse taal in 'n nuwe vorm oor Tranvaal uitgedra. In 1909 vind ons Preller as een van die oprigters van „De Zuid-Afrikaansche Akademie voor Taal, Letteren en Kunst." In 1915 het die Akademie Afrikaanse spelreëls vasgestel en met die opstel van 'n Afrikaanse woordelys begin. Van 1919 - '22 is Preller redakteur van „Die Brandwag," die oudste Afrikaanse tydskrif van die na-oorlogse jare. So het — ookal deur die besielende werk van Preller — ons taal steeds meer en meer ondersteuning begin geniet, dit het ontwikkel en gegroei om in 1925 erkenning in die Parlement te kry, nadat dit vanaf 1917 geleidelik as voertaal in die onderwys ingevoer is. Aan Preller ons innige dank vir wat hy, in hierdie opsig, vir ons gedoen het.

PRELLER AS GESKIEDSKRYWER. Wanneer ons dr. P. J. Nienaber se „Bibliografie van Afrikaanse Boeke" nagaan, word dit vir ons duidelik hoeveel historiese werke daar van die hand van Preller

verskyn het. Op blss. 366-369 vind ons 'n lang lys wat meer as 'n twintigtal groter werke en 'n groot aantal pamflette insluit. Onderstaande indeling van Preller se werke toon aan watter ontsaglike veld hy bewerk en verken het.

A. *Bronne-publikasies*:
    o.a. Dagboek van Louis Trichardt (1917).
        Voortrekkermense, dele I - VI (1918-1939);
        Voortrekkerwetgewing (1924).

B. *Histories-polemies*:
        Die Retief-Dingaanooreenkoms (1924).

C. *Historiese werke en brosjures*:
    (i) *Groot Trek en vroeër.*
        Piet Retief (1906);
        Hoe ons aan Dingaansdag kom (1928);
        Daglemier in Suid-Afrika (1937);
        Andries Pretorius (1937).
    (ii) *Ná die Trek — 1881.*
        Baanbrekers (1915).
    (iii) *Die Vryheidsoorloë en daartussen*:
        Kaptein Hindon (1916);
        Suid-Afrika s'n Boererepubliek (1919);
        Die Grobler-moord (1930);
        Scheepers se Dagboek (1938);
        Talana (1942);
        Ons Eerste Goudoorlog (nog nie gepubliseer nie).
    (iv) *Na die Tweede Vryheidsoorlog*:
        Generaal Botha (1920).
    (v) *Buitekant die Unie*:
        Voortrekkers van Suidwes (1941).

Verder kan nog genoem word:

D. *Historiese Opstelle*:
        Twee geskiedkundige opstelle (1919);
        Historiese opstelle (1925).

E. *Plaaslike Geskiedenis*:
        Ou-Pretoria (1938).

F. *Algemeen*:
        Geskiedenis van die Kruger-standbeeld (1939).

G. *Politieke Geskiedenis*:
        Agt jaar s'n politiek 1902-1910 (1910).

Die grootste betekenis van Preller as geskiedskrywer is ongetwyfeld dat hy daarin geslaag het om die belangstelling van die volk in sy eie verlede, in kritieke tydperke van die volksbestaan en in groot voormanne van die verlede, wakker te skud. In hierdie opsig het Preller die voorbeeld van sy voorganger d'Arbez gevolg en hom oortref. Ookal deur sy bronnepublikasies kon Preller hom beter as sy voorganger in die atmosfeer van sy tydperk van behandeling inlewe. Hy was beter met die fyn besonderhede bekend. In 'n ander opsig kom hy op 'n merk-

waardige wyse met d'Arbez ooreen, nl. wanneer ons op die behandeling van die stof let. Albei skrywers vertoon kenmerke van 'n sterk romantiese inslag in hul gemoed. Hierdie geesteskenmerk het Preller in staat gestel om sy lesers boeiende verhale aan te bied, verhale waarin ons op elke bladsy sy groot talente as joernalis en skrywer ontmoet. In 'n enger sin — nl. op suiwer historiese terrein — in bronnepublikasies ongetwyfeld die beste — terwyl sy geskrif oor die Retief-Dingaan-traktaat nog altyd 'n juweeltjie is. Uit hierdie publikasie blyk oortuigend dat Preller wel oor die vereiste kritiese gawes beskik het, ofskoon hy hierdie beginsel nie in al sy werke konsekwent deurgevoer het nie. Dit laat ons besluit dat Preller se verdienste veral op die gebied van volksgeskiedskrywing lê. In hierdie opsig is hy verwant aan die Engelse skrywer Carlyle en sy volgelinge. Hulle het hulle beywer om 'n romantiese kleur aan die verlede te gee. En wat is tenslotte belangriker? Kleurvolle geskiedenis, waar die gloed van die verlede op elke bladsy te voorskyn tree of diepgaande, dikwels droë verhandelings wat die volksmassa nie lees nie? En met hierdie vraag voor oë het Preller o.i. die regte rigting ingeslaan en sukses behaal.

* * * *

Aan die begin van hierdie oorsig het ons op die veelsydigheid van wyle dr. Preller gewys en probeer om sy verdienste na waarde te skat. Preller het heengegaan, maar sy naam sal in sy werke voortlewe. Laat sy lewe en werke 'n ligtende voorbeeld vir ons en die toekomstige geslagte van Suid-Afrika wees. Dit is die beste diens wat ons hom kan bewys.

Opmerking — Behalwe Preller se werke is o.a. van die volgende geskriftes gebruik gemaak:

**Die Huisgenoot, deel XXVIII, No. 1126, 22 Okt. 1943 waarin 'n paar uitstekende artikels oor Preller verskyn het;**
**Die Volkstem, 6 en 8 Okt. 1943;**
**Dr. G. Dekker: Afrikaanse Literatuurgeskiedenis;**
**Dr. P. J. Nienaber: Bibliografie van Afrikaanse Boeke; d'Arbez as Skrywer.**

Verskillende nie-gepubliseerde argiefstukke i.v.m. die pogings om vereenvoudigde Nederlands in die S.A.R. in te voer (Staatsargief, Pretoria).



# *Outeursreg in Suid-Afrika*

deur
Dr. E. M. HAMMAN.


Die ruimte wat toegestaan is vir die behandeling van hierdie onderwerp, laat nie toe dat dit in besonderhede, en nog minder volledig in sy volle omvang, behandel word nie. Daar sal egter gepoog word om die algemene beginsels in verband met die vernaamste sake weer te gee.

I.

*Wat onder die bewoording „outeursreg" verstaan moet word.*

Die woord „kopiereg" word ook dikwels gebruik in plek van „outeursreg." Laasgenoemde is egter meer omvattend as eersgenoemde en dui o.a. aan (a) die eiendomsreg van 'n persoon (die outeur) in dit wat hy op papier gestel het en (b) die uitsluitlike reg om dit wat hy op papier gestel het, te publiseer en te vermenigvuldig. Die woord kopiereg dui, streng gesproke, alleen die tweede aan. Die wet op die outeursreg, definieer die begrip outeursreg. Wat die definisie betref, maak dit eerstens nie soseer melding van die eerste bestanddeel van die begrip outeursreg nie maar lê meer klem op die tweede; dit kan egter nie veel kwaad doen om vir die doeleindes van die wet, die eerste sowel as die tweede daaronder te laat val nie. In die tweede geval, wat die definisie betref, sal dit blyk dat vandag meer onder die begrip „outeursreg" verstaan word as wat vroeër daaronder verstaan was. Die definisie wat die wet daaraan gee kom daarop neer dat onder outeursreg verstaan word die alleenreg van 'n persoon om 'n bepaalde werk, of 'n aansienlike deel daarvan, in welke stoflike vorm ookal, te vervaardig of te vermenigvuldig of om die werk of 'n aansienlike deel daarvan in die openbaar op of uit te voer of, in die geval van 'n voorlesing, dit in die openbaar voor te dra; of, indien die werk 'n ongepubliseerde werk is, om die werk of 'n aansienlike deel daarvan te publiseer. Ook word verder onder outeursreg verstaan die alleenreg om (a) 'n vertaling van die werk te maak, te vermenigvuldig, uit of op te voer of te publiseer; (b) in die geval van 'n dramatiese werk, dit tot 'n roman of ander nie-dramatiese werk, om te werk; (c) in die geval van 'n roman of nie-dramatiese werk, of van 'n artistieke werk, dit tot 'n dramatiese werk om te werk en dit in die openbaar op fo uit te voer en (d) in die geval van 'n letterkundige, dramatiese of musikale werk, 'n plaat, geperforeerde rol, kinematografiese film of ander werktuig te vervaardig, deur middel waarvan die werk werktuiglik op- of uitgevoer of voorgedra kan word; (e) tot die doen van enigeen van die voorgaande handelinge vergunning te verleen. Dit is duidelik dat 'n groot

verskeidenheid van regte volgens hierdie definisie onder die begrip „outeursreg" val en gepoog sal word om aan elke geval aandag te bestee.

II.

*Die wyse waarop outeursreg verkry word.*

1. Wanneer 'n persoon 'n letterkundige, dramatiese, musikale of artistieke werk tot stand laat kom, dan is daardie bepaalde werk 'n produk van sy gees, van sy verstand, 'n resultaat van sy inspanning. Die reg beskou nou dat niks meer as die eiendom van 'n persoon beskou kan word, dan die produk van sy gees en verstand nie. Daarop het hy regte, eiendomsregte, in hierdie geval genoem die outeursreg en met daardie reg word die produk van sy gees beskerm. Alle persone moet sy eiendomsreg, in daardie bepaalde deel van sy bate, eerbiedig. Mens kan dus sê dat die outeursreg ontstaan op grond van die omstandighede, op grond van dit wat plaasgevind het. Die huidige outeurswet bepaal dan ook dat *die outeur van 'n werk die eerste eienaar van die outeursreg daarop is.* In Suid-Afrika bestaan daar die moontlikheid om registrasie van 'n outeursreg te verkry; die genoemde wet bepaal egter uitdruklik dat registrasie word in geen geval ge-ag 'n voorwaarde te wees vir die bestaan van 'n outeursreg nie of vir die uitoefening van regte kragtens die wet verleen nie. Aan registrasie is wel voordele verbonde, welke voordele later bespreek sal word.

2. *Wie is die outeur?*

Dit is die persoon by wie die bepaalde *geskrewe woord,* die vorm en rangskikking van die woorde, sy oorsprong het; in die geval van 'n kunswerk, die persoon wat die kunswerk in werklikheid gemaak het en wat vir die vorm daarvan verantwoordelik is. Dus kan ons sê, die skrywer self, of die skilder of die tekenaar, of die graveerder of die beeldhouer, of die persoon wat voorstellings op hout uitbrand of die komponis. Die persoon wat die idee, tema of intrige vir 'n letterkundige werk of die voorstelling vir 'n skildery of tekening aan die hand gee of die wysie of melodie vir 'n musikale werk, is geensins die outeur daarvan nie. Wat portrette betref, bepaal die wet dat die persoon wat die eienaar was van die negatief op die tydstip toe die negatief vervaardig is, die outeur van die portret is.

3. *Uitsonderings.*

(a) Wanneer in geval van 'n gravure, fotografie of portret, die plaat of die oorspronklike deur 'n ander persoon bestel is en ingevolge die bestelling teen vergoeding vervaardig word, dan, by gebreke van 'n andersluidende ooreenkoms, sal die besteller die eienaar van die outeursreg wees. Indien 'n fotograaf self versoek dat hy 'n portret mag neem en geen vergoeding daarvoor vra nie, dan is die outeursreg vermoedelik by hom. Versoek 'n

persoon dat 'n fotograaf 'n portret moet maak, dan vermoed die reg dat dit teen betaling sal geskied en dat die besteller die eerste eienaar van die outeursreg sal wees.

(b) Indien die outeur by iemand onder 'n dienskontrak in diens is en die werk word in die vervulling van sy dienspligte gemaak, dan is die werkgewer, by afwesigheid van 'n andersluidende ooreenkoms, die eerste eienaar van die outeursreg daarop. Indien die produk bestaan in 'n artikel of ander bydrae tot 'n nuusblad of tydskrif, dan, by afwesigheid van 'n andersluidende ooreenkoms, kan die outeur, die werknemer, belet dat die produk publiseer word anders as in *'n* nuusblad of tydskrif.

Die vraag is, wanneer sal daar 'n diensverhouding wees? Geensins in alle gevalle waar, sê A, werk vir B doen nie. Daar moet natuurlik vooraf 'n ooreenkoms wees dat A sekere werk vir B sal doen, maar daarby moet die verhouding van so 'n aard wees dat A direk onder die kontrole van B staan vir wat betref hoe en wanneer die werk gedoen moet word. Daarteenoor is die geval waar A vir B werk doen maar selfstandig optree en sy eie diskressie gebruik i.v.m. hoe en wanneer die werk gedoen moet word. Eerstens moet dus vasgestel word of daar wel werklik 'n diensverhouding bestaan en tweedens moet dan gevra word of die produsering van die bepaalde werk wel binne die vervulling van die outeur se dienspligte val. Indien wel, dan vind die genoemde voorskrif toepassing.

Daar is natuurlik niks wat verhinder dat waar A nie in die diens van B staan nie, A met B ooreen kan kom dat A 'n bepaalde werk tot stand sal laat kom en dat B die eienaar van die outeursreg sal wees.

## III.

### *Die moontlike voorwerpe van outeursreg.*

*Algemeen.*

(a) Daar moet op gelet word dat outeursreg nie dien ter beskerming van die inhoud of idee beliggaam in 'n bepaalde letterkundige werk nie, maar van die bepaalde uitdrukking of vorm wat in woorde daaraan gegee word, van die bepaalde woordorde. Die bepaalde woordorde het 'n identiteit van sy eie en ook 'n groot mate van bestendigheid. Idees word deur die patentreg beskerm en nie deur die outeursreg nie. Die verlening van outeursreg dus aan skrywers, het nie tot gevolg dat 'n monopolie van kennis en wete aan sekere persone verleen word nie; enigeen kan die kennis en informasie in die werk vervat, gebruik en aanwend, maar niemand kan die werk sonder verlof vermenigvuldig, op- of uitvoer nie.

(b) Wat die vraag betref vir welke werke outeursreg erken word, word deur die outeurswet eerstens vooraf 'n algemene stelling gemaak deur die bepaling dat outeursreg bestaan op elke *oorspronklike letterkundige, dramatiese, musikale of artistieke*

*werk* indien (i) in die geval van 'n gepubliseerde werk, die werk vir die eerste keer publiseer is in een van die lande waarop die Britse wet op die outeursreg (wat ons vandag gebruik) van toepassing is (dit sluit Suid-Afrika in); en (ii) in die geval van 'n ongepubliseerde werk, die outeur ten tyde van die vervaardiging van die werk, Britse onderdaan (ook Unie-Burger) was of gevestig was in een van die vermelde lande.

(c) *Oorspronklik — wat meen dit?*

In sy gewone betekenis, iets nuuts, 'n skepping, maar nie vir die doeleindes van die outeursreg nie. Dit is daarvoor nie nodig dat die werk juis uitdrukking moet gee aan nuwe of oorspronklike idees of gedagtes nie, maar wel dat 'n mate van arbeid, letterkundige smaak, insig en oordeel aan die werk bestee moes gewees het; die werklike hoeveelheid daarvan is moeilik vooraf te bepaal en hang van die omstandighede van elke bepaalde geval af. Die outeursreg stel belang in die uitdrukking van daardie idees en gedagtes. En hierby word ook nie eers die vereiste gestel dat die wyse en vorm van uitdrukking oorspronklik sal wees nie, solank as wat dit maar van die outeur afkomstig is en nie 'n slaafse navolging van die uitdrukking wat iemand anders gebesig het, is nie.

Dus, outeursreg sal, wat oorspronklikheid betref, verkry kan word in 'n werk wat self skending van outeursreg is, bv. 'n ongemagtigde vertaling van 'n letterkundige werk; daar is arbeid aan spandeer en kennis en bekwaamheid was nodig. (Dit is duidelik dat die regte van die eienaar van die outeursreg in die hoofwerk onaangetas bly). Geen outeursreg word egter erken in 'n werk wat 'n direkte kopie van die werk van 'n ander is nie alhoewel arbeid aan die kopieëring bestee is. Net so, 'n persoon wat 'n werk uit bekende en bestaande stof saamstel, en wat die stof in die werk behoorlik rangskik, het outeursreg in die kompilasie; die werk in die *geheel* word vir die doeleindes van die outeursreg beskou *oorspronklik* te wees. Die outeursreg bestaan in die werk in sy bestaande vorm as kompilasie; die eienaar van die outeursreg kan egter niemand verbied om die bekende materiaal daaruit oor te neem nie — dit is gemeengoed. Hier kan ook genoem word bloemlesings, 'n versameling van uittreksels uit prosastukke of 'n versameling van gedigte. Selfs al word outeursreg miskien geskend by die oorname van daardie materiaal, ontstaan outeursreg tog in die versameling, onderhewig, soos reeds gesê, aan die regte van die eienaar van outeursregte in die samestellende dele, indien daarop nog wel outeursreg bestaan.

(d) *Letterkundige werke.*

1. Wat moet onder letterkundige werke verstaan word? Die outeurswet bepaal dat onder letterkundige werk ook val landen ander kaarte, planne, tabelle en kompilasies. Maar afgesien hiervan, word onder letterkundig nie verstaan dat die werk enige letterkundige waarde moet hê nie maar alleen dat die werk uit

gedrukte of geskrewe stof sal bestaan aan die totstandkoming waarvan arbeid spandeer moes gewees het. Aldus sal daar outeursreg kan bestaan in woorde sonder betekenis, in 'n kode, in 'n vorm van snelskrif.

(2) *Herdrukke.*

(a) Indien die nuwe druk, bv. die tweede, nie wesenlik van die eerste verskil nie, dan bestaan daar geen outeursreg in die nuwe druk nie; die tweede werk word deur die eerste outeursreg gedek. Word die eerste outeursreg dus byvoorbeeld oorgemaak, sedeer, aan iemand anders, dan sal die persoon ook reg hê om die tweede druk van die werk te vermenigvuldig.

(b) Indien die nuwe druk wesenlik van die eerste verskil, dan word die bestaan van 'n nuwe en aparte outeursreg daarop erken; die werk word as 'n oorspronklike beskou wat vir die eerste keer publiseer is.

Die nuwe druk moet wesenlik verskillend wees as gevolg van inkorting, uitbreiding, byvoeging, korrisering, oorskrywing van gedeeltes, byvoeging van nuwe aantekeninge en sitate, ens. Onbelangrike veranderings sal nie as gevolg hê dat die werk wesenlik verskillend is nie. Grensgevalle sal op grond van die aanwesige omstandighede beslis moet word. Dit is geensins nodig dat hierdie nuwe druk juis 'n verbetering op die vorige een moet wees nie, as dit maar wesenlik verskillend is.

Die bestaan van outeursreg is ook moontlik in aantekeninge wat aan 'n ou werk toegevoeg word of in die byvoeging van nuwe aantekeninge sonder om outeursreg in die teks van die werk te verkry.

(3) *Verkorte uitgawes.*

Outeursreg bestaan ook op 'n egte verkorte uitgawe van 'n bestaande werk onderhewig natuurlik aan die regte van die eienaar van die outeursreg in die oorspronklike werk. 'n Werk sal alleen 'n egte verkorting wees indien dit kort en saaklik, in ander woorde as die in die hoofwerk gebesig, die kern, die hoofgedagtes en menings van die hoofwerk, op 'n oorspronklike wyse weergee. Dit moet in die geheel 'n verwerking van die hoofwerk wees. Word belangrike dele woordeliks oorgeskrywe en onbelangrike dele uitgelaat, dan is dit geen egte verkorting nie.

4. *Vertalings.*

Sonder twyfel is dit ook oorspronklike letterkundige werk waarin outeursreg bestaan onderhewig natuurlik aan die regte van die eienaar van die outeursreg in die oorspronklike werk.

5. *Titels van boeke, nuusblaaie en tydskrifte.*

Die howe het hulle nog steeds op die standpunt gestel dat hierin geen outeursreg bestaan nie. Hulle meen dat dit nie gesê kan word dat om een woord as titel daar te stel of drie agtermekaar, 'n letterkundige werk in die lewe geroep word nie. Maar hoewel dit die geval is, sal niks verhinder dat die eienaar van die titel 'n interdik (verbod) aan die hof kan vra teen die persoon

of persone wat ter verkorting van die regte van die eienaar en ter bedrieglike bevoordeling van homself, dieselfde titel gebruik nie. Langs dieselfde weg kan ook die skuilnaam wat 'n persoon gereeld by sy publikasies gebruik, beskerm word.

6. Geen outeursreg word erken in lasterlike, onsedelike en onkuise werke nie op grond daarvan dat dit teen die openbare belang beskou word te wees om publikasieregte in en die verkoop van sulke werke te beskerm.

7. *Lesings.*

Onder lesings val ook 'n toespraak, redevoering en preek. Die outeur van die lesing het die uitsluitlike reg om dit in die openbaar voor te dra. Dit sal dus skending wees om die lesing of 'n aansienlike deel daarvan sonder toestemming van die outeur in die openbaar voor te dra. Outeursreg kan egter alleen in 'n lesing bestaan indien dit 'n letterkundige werk is, dus in skrif of druk reeds bestaan; daar sal dus geen outeursreg in 'n *ex tempore* toespraak bestaan nie. Die mening is egter dat indien 'n toespraak aan die hand van aantekeninge gemaak word, 'n persoon wat die toespraak kopiëer, outeursreg op die aantekeninge skend.

*Koerantverslae van openbare lesings.* Dit sal geen skending wees nie tensy die opstel en publikasie van 'n verslag verbied word deur 'n in die oog vallende kennisgewing aan die buitekant van die gebou waarin die toespraak of lesing gehou gaan word. Hierdie kennisgewing moet daar bly gedurende dat die toespraak of lesing gehou word. Ook moet die kennisgewing verskyn op 'n plek in die nabyheid van die voorleser (behalwe as die gebou vir 'n openbare godsdiensoefening gebruik word). Hoewel publikasie van 'n verslag daarvan dan verbode sal wees, sal 'n nuusbladoorsig daarvan nie verbode wees nie.

Indien 'n voorlesing nie in die openbaar gelewer word nie, dan is daar of 'n uitdruklike of 'n stilswyende verstandhouding dat die toehoorders dit nie sal publiseer nie. Waar studente toegelaat word om lesings vir hulle opleiding af te neem, mag hulle dit wel vir daardie doel gebruik maar hulle mag dit nie publiseer nie.

Die outeurswet bepaal verder dat dit geen skending van outeursreg sal wees indien in 'n koerant 'n verslag publiseer word van 'n toespraak van politieke aard op 'n openbare vergadering gehou.

8. *Briewe.*

'n Brief is 'n oorspronklike letterkundige werk alhoewel dit geen letterkundige waarde mag hê nie. Die skrywer is die outeur en geregtig op die outeursreg tensy hy onder 'n dienskontrak staan en die skrywe van die brief binne die vervulling van sy dienspligte val. Die afsending van die brief aan die ge-addresseerde is nie die publikasie daarvan nie en die eienaar van die outeursreg kan verbied dat kopieë daarvan gepubliseer word. Die aanwesige omstandighede mag egter toestemming tot publikasie aandui, bv. die geval van 'n brief aan 'n koerant gerig. Die

ontvanger van die brief het onbeperkte reg op die materiaal waarop die brief geskrywe is en hy kan daarmee handel soos wat hy wil, ook kan hy dit vernietig, op voorwaarde dat hy nie sonder toestemming dit publiseer nie.

(e) Dramatiese en Musikale Werke.

Onder dramatiese werke word inbegryp 'n voordragstuk, choreografiese werk of mimiese voorstelling waarvan die toneelrangskikking of opvoeringswyse skriftelik vasgestel is asook 'n kinematografiese voorstelling wanneer die toneelrangskikkinge of opvoeringswyse of die verbinding van vertoonde voorvalle, aan die werk 'n oorspronklike karakter gee.

Onder musikale werk word verstaan enige oorspronklike melodie of harmonie of 'n kombinasie van die twee wat gedruk is of op skrif gestel is of wat op 'n ander wyse grafies voorgestel is. Daar moes op papierstelling plaasgevind het voordat outeursreg daarin sal ontstaan. 'n Musikale werk kan ook tegelyk 'n dramatiese werk wees soos in die geval van 'n opera.

By dramatiese en musikale werke kan gelet word op twee regte wat die eienaar van die outeursreg graag beskerm wil hê: (a) die kopiereg — dus om te eis dat niemand anders vermenigvuldiginge van die werk sonder sy toestemming sal doen nie en (b) die reg om die werk in die openbaar voor te dra of uit te voer. Die outeurswet ken albei regte aan die eienaar van outeursreg in 'n dramatiese of musikale werk toe.

Soas in hierdie afdeling (III. b.) uiteengesit, bestaan daar verskillende vereistes vir die verkryging van outeursreg in gepubliseerde en ongepubliseerde werke. Onder publikasie word gewoonlik verstaan die verkrybaarstelling aan die publiek van afdrukke van die werk, maar wat dramatiese en musikale werke betref, is die openbare op- of uitvoering daarvan, geen publikasie daarvan nie en solang so 'n werk nog alleen maar in manuskripvorm bestaan, is dit nog 'n ongepubliseerde werk.

(f) Artistieke Werke.

1. Volgens die outeurswet word inbegryp onder die benaming artistieke werk, skilderwerk, tekenwerk, beeldhouwerk, kunshandwerk asook boukundige kunswerke, gravures en fotos. Onder beeldhouwerke val ook afgietsels en modelle. Onder gravures val ook etse, steendrukke, houtsnedes, afdrukke en ander soortgelyke werke wat nie fotos is nie. Onder boukundige kunswerke word verstaan elke gebou of bouwerk van kunstige aard of trant ten opsigte van die aard of trant of 'n model vir so 'n gebou of bouwerk. Die beskerming wat die outeursreg daarop verleen is egter beperk tot die kunstige aard en trant en word nie uitgestrek tot die wyse of metode van konstruksie nie.

(2) *Artistiek.* Onder hierdie vereiste moet nie verstaan word dat die werk juis artistieke waarde moet hê nie. Die woord word hier meer as 'n soortnaam gebruik om werke aan te dui wat langs

een van die genoemde weë tot stand gekom het en aan die totstandkoming waarvan arbeid bestee is en vaardigheid aan die dag gelê is.

3. *Oorspronklik.*

Hierdie vereiste geld hier ook en beteken dat geen kopieëring van die werk van n'. ander plaas moes gevind het nie; bv. 'n gravure van 'n bestaande gravure, 'n fotografie van 'n bestaande fotografie. Maar wel sal moontlik wees 'n gravure van 'n skildery of tekening of 'n foto van 'n skildery, onderhewig natuurlik aan die regte van die eienaar van die outeursreg in die oorspronklike werk.

Wanneer 'n kunstenaar byvoorbeeld 'n skildery van 'n bestaande voorwerp maak, dan verkry hy geen monopolie op die voorwerp nie; m.a.w. dat niemand anders selfstandig ook 'n skildery van dieselfde voorwerp mag maak nie, al is die resultaat identies met sy skildery. Selfstandige optrede en geen kopieëring is nodig. Dieselfde geld in die geval van 'n gravure en in die geval van 'n fotografie.

## IV.

## PUBLIKASIE.

1. Publikasie is vandag nie meer van belang vir die berekening van die periode gedurende welke die outeursreg sal bestaan nie, maar alleen om te onderskei tussen gepubliseerde en ongepubliseerde werke en die belang van die onderskeid lê weer hierin dat die vereistes vir die bestaan van outeursreg in 'n gepubliseerde werk verskil van die vereistes vir die bestaan van outeursreg in 'n ongepubliseerde werk. (Kyk Afd. III. b.)

2. *Wat is publikasie?*

Daaronder word verstaan die verkrybaarstelling aan die publiek van afdrukke van die werk, maar daaronder val nie die openbare op- of uitvoering van 'n dramatiese of musikale werk nie, die hou van 'n openbare voorlesing, die openbare tentoonstelling van 'n artistieke werk of die oprigting van 'n boukundige kunswerk nie en die verkrybaarstelling van fotos en gravures van beeldhouwerke en boukundige kunswerke sal ook nie publikasie daarvan wees nie.

Van die vereiste dat van 'n werk afdrukke beskikbaar gestel moet word alvorens daar publikasie daarvan sal wees, volg dat 'n werk nie mondelings publiseer kan word nie. Bestaan daar maar een eksemplaar nog van die werk, het geen publikasie plaasgevind nie. Die resenseer van die manuskrip en die lees daarvan deur 'n aantal persone, sal dus geen publikasie daarvan wees nie. Skilderye en tekeninge word gepubliseer deur portrette of afdrukke of gravures daarvan te maak. Beeldhouwerke en argitektoniese werke, deur afgietsels daarvan te maak. Beeldhouers en argitekte kan nie verbied dat fotos of gravures van hulle werk gemaak word omrede dat hulle uitsluitlike reg om hulle werk te publiseer geskend word nie, (sien vorige paragraaf), maar, behalwe in 'n

uitsonderingsgeval in afdeling VI d. 3. te noem, kan hulle wel die maak en verkoop daarvan verbied omdat dit reproduksie van hulle werke vorm.

Wat die beskikbaarstelling van afdrukke betref, is dit nie nodig dat die beskikbaarstelling juis met die oog op verkoping moet geskied nie.

Aan die ander kant, die aanbieding van afdrukke aan 'n paar persone of die stuur van 'n kopie na die pers vir resensie, sal nog nie op sigself publikasie wees nie.

3. LESINGS.

Die voordrag daarvan is nie publikasie nie. Die uitgee van afskrifte daarvan of die maak van 'n verslag daarvan wat publiseer word met toestemming van die outeur, sal wel publikasie wees. Dit sal ook beskou word dat die outeur stilswyend tot publikasie toegestem het indien hy geweet het dat koerantverslaggewers aanwesig is, hy tog die lesing gegee het en ook nie die voorsorgmaatreëls genoem in afdeling III. 7, geneem het nie.

## DIE DUUR VAN OUTEURSREG.

1. Onderhewig aan wat volg, stel die outeurswet die duur van outeursreg vas vir die lewe van die outeur en vir 50 jaar na sy dood.

2. UITSONDERINGS.

(a) *Portrette.*

Outeursreg duur vir 50 jaar vanaf die vervaardiging van die oorspronklike negatief waarvan die portret direk of indirek afkomstig is.

(b) *Regeringspublikasies.*

Vyftig jaar vanaf die eerste publikasie van die werk.

(c) *Nagelate werke.*

In die geval van letterkundige, dramatiese of musikale werke of in die geval van 'n gravure waarop op die datum van die dood van die outeur, outeursreg bestaan, maar wat nie gepubliseer is nie, of in die geval van 'n lesing, nie in die openbaar voorgedra is voor die dood nie of in die geval van 'n dramatiese of musikale werk, nie op- of uitgevoer is voor gemelde datum nie, duur die outeursreg tot aan die publikasie of tot aan die op- of uitvoering of tot aan die voordrag in die openbaar, na gelang van die aanwesige geval, en gedurende 50 jaar daarna.

3. Die outeurswet stel egter 'n beperking op die absolute beskerming wat vir die periode in 1 genoem, verleen word. Dit kom hierop neer dat te enige tyd na die verloop van 25 jaar na die dood van die outeur van 'n gepubliseerde werk, die werk verveelvuldig kan word en so 'n optrede sal nie 'n skending wees nie, indien die persoon wat verveelvuldig kan bewys dat hy die nodige kennis van sy voorneme aan die eienaar van die outeursreg gegee het en dat hy ook die nodige royalties betaal het of voorsiening

gemaak het vir die betaling daarvan, bereken teen 10% van die prys waarvoor die werk verkoop gaan word. Die wyse van kennisgewing en die wyse waarop die betaling van die royalties plaasvind, is deur middel van regulasie gereel; op hierdie regulasies kan nie nou in besonderhede ingegaan word nie.

Alleen gepubliseerde werke is onderhewig aan hierdie gedwonge publikasie. Dramatiese of musikale werke wat nie in druk of skrif verkoop is nie, sal nie langs hierdie weg gedwonge reproduseer kan word nie, omdat, alhoewel hulle op- of uitgevoer mag gewees het, dit nie publikasie is nie (vgl. Afd. IV. 2).

Verder, so 'n gepubliseerde werk kan alleen vir die doeleindes van *verkoop* aldus reproduseer word en nie vir ander doeleindes nie. Ook moet die werk in dieselfde vorm en omvang reproduseer word; dus geen vertaling mag gemaak word nie, of 'n non-dramatiese werk in 'n dramatiese omgewerk word nie; ook mag nie 'n reproduksie van 'n deel van so 'n werk plaasvind nie. Ook mag geen deel van die werk langs hierdie weg inkorporeer word in 'n bloemlesing of ensiklopedie nie. Die rede daarvoor is dat die wet bepaal dat royalties betaal moet word t.a.v. „alle *eksemplare* van die werk wat verkoop word bereken teen 10% van die prys waarvoor die *werk* verkoop word."

4. Afstanddoening.

Of die eienaar van 'n outeursreg voor die afloop van die genoemde termyn, afstand van sy regte gedoen het, hang van die omstandighede van elke geval af. Die blote feit dat 'n werk vir jare al uit druk is, sal nog nie op sigself voldoende bewys vorm van die aanwesigheid van 'n bedoeling om afstand van die outeursreg te doen nie.

## VI.

## Wat Skending van Outeursreg sal Vorm.

(Lees weer na in afdeling I. die definisie wat die wet aan outeursreg gee).

(a) *Letterkundige werke.*

1. Vir inbreukmaking moet bewys kan word dat die verweerder 'n kopieëring van die werk van die eiser gedoen het. Ooreenstemmendheid op sigself is nie voldoende nie. Of kopieëring wel of nie plaasgevind het, sal in elke geval van die omstandighede afhang. Plagiaat is nie noodwendig skending van outeursreg nie. Soos vroeër aangetoon (Afd. III. a.) kan daar geen outeursreg in 'n idee of gedagte wees nie. Wanneer A dus die idees en gedagtes uit die werk van B oorneem sonder om die bron te erken en sonder om dieselfde woorde te gebruik, dan is dit ongetwyfeld plagiaat, maar dis nog geen skending van outeursreg nie. Neem A aansienlike dele uit die werk van B in dieselfde bewoording oor sonder om die bron te erken, dan is dit ook plagiaat maar tegelyk ook skending van outeursreg.

2. *Maniere van skending.*

(i) 'n *Verbatim* herdruk van die hele werk.

(ii) 'n *Verbatim* herdruk van 'n aansienlike deel daarvan. Wat sal 'n aansienlike deel wees? Dit is moeilik om te sê en hang van die omstandighede van die bepaalde geval af. In ag moet geneem word die ge-aardheid en strekking van die gebruikte dele, die hoeveelheid en waarde daarvan, die mate waarin die herdruk daarvan die verkoop van die oorspronklike werk sal benadeel en hoever die doel van die oorspronklike werk daardeur verydel sal word.

Twee uitsonderings is wel moontlik. Die outeurswet bepaal eerstens dat 'n billike gebruikmaking van 'n werk vir private studie, wetenskaplike ondersoek, kritiek of be-oordeling of nuusbladoorsig, geen skending sal wees nie. Hierdie reëling is alleen op gepubliseerde werke van toepassing. In die tweede geval sal dit ook geen skending wees indien gepubliseer word in 'n versameling wat grotendeels uit nie-outeursregtelike stof bestaan en wat ter goedertrou bestem is vir gebruik in skole en aldus omskrywe is in die titel en advertensies daarvan, van kort stukke uit gepubliseerde letterkundige werke wat nie self vir gebruik in skole bedoel is nie en waarop outeursreg bestaan. Maar nie meer dan twee sodanige stukke mag uit werke van dieselfde skrywer binne 5 jaar deur dieselfde uitgewer publiseer word nie en in elke geval moet steeds die bron genoem word. Dele kan nie uit dramatiese en musikale werke geneem word sonder toestemming nie en nog minder mag skoolboeke met voorstellings van artistieke werke illustreer word, indien kopiereg daarop bestaan. Wat *kort* stukke betref, kan as rigsnoer geneem word nie meer as 1,000 woorde in geval van 'n prosawerk en nie meer as 100 reëls van 'n digwerk nie en verder dat onder *kort* stuk in geen geval meer behoort te val dan een-derde van die hele werk nie.

(iii) Die maak van 'n skynbare namaaksel van die werk.

(iv) Om die geheel of deel daarvan in verkorte vorm weer te gee (vgl. Afd. III. d. 3).

(v) 'n Vertaling van 'n werk of van 'n gedeelte.

Indien A B se werk vertaal en C vertaal A se werk in die oorspronklike terug, dan, indien die toestemming van B nie oorspronklik verkry was nie, sou C se vertaling ook 'n skending van die outeursreg van B wees.

(vi) Op- of uitvoering in die openbaar. Vir musikale en dramatiese werke, kyk afdeling IV. 2. Die outeurswet bepaal egter dat die voorlees of die voordra in die openbaar van 'n uittreksel uit 'n gepubliseerde werk, binne redelike grense gehou, nie skending sal wees nie.

(vii) Dramatisering van nie-dramatiese werke, asook die omgekeerde. Hierdeur word ook beskerming verleen aan die bepaalde situasies wat byvoorbeeld deur die skrywer van 'n roman, in sy werk in die lewe geroep is. Dit mag skending van

sy outeursreg wees indien daardie selfde situasies in 'n drama verwerk is sonder dat daar een woord gebruik word wat hy gebruik het by die skepping van daardie situasies.

(viii) Volgens die outeurswet word die outeursreg ook ge-ag geskend te wees deur elkeen wat verkoop, verhuur of by wyse van bedryf te koop of te huur uitstal of aanbied, of uitdeel vir besigheidsdoeleindes of tot so 'n mate dat die eienaar van die outeursreg daardeur benadeel word, of by wyse van bedryf openlik tentoonstel of vir verkoop invoer in enige deel van die Britse Ryk waarop die wet van toepassing is, enige werk waarvan hy weet dat dit outeursreg skend of sou skend. Dat die verweerder hierdie bewustheid gehad het, moet deur die eiser bewys word.

(b) *Dramatiese Werke.*

Om skending vas te stel, kan dieselfde maatstawwe gebruik word as wat by nie-dramatiese werke gebruik word, maar omrede dramatiese werke vir opvoering in die eerste instansie bedoel is, moet, wanneer beoordeel moet word of een dramatiese werk 'n kopie of skynbare namaaksel van 'n ander is, meer aandag geskenk word aan die mate van ooreenstemmendheid tussen die gebeurtenisse in die drama, die dramatiese effekte en die volgorde van die gebeurtenisse en voorvalle, dan in die geval van nie-dramatiese werke. Meer moet gelet word op die inhoud van die spel dan op die presiese bewoording.

(c) *Musikale werke.*

1. Hierby is die belangrike die melodie wat kopieer word. Die melodie kan vir 'n ander instrument verwerk word, maar in wese dieselfde bly. Die mens herken dit met sy gehoor. Die reproduksie van die melodie sal inbreukmaking vorm al is dit reproduseer vir ander instrumente as waarvoor die oorspronklike musiek geskrywe is. Byvoegings kon gedoen gewees het, maar as die melodie in hoofsaak dieselfde bly, is dit skending.

2. Ook sal dit skending wees indien 'n plaat, geperforeerde rol, of ander inrigting vervaardig word deur middel waarvan die werk werktuiglik voorgedra of op- of uitgevoer kan word.

3. Voordat 'n uitvoering wat op sigself wel skendend is, skending van die outeursreg sal vorm, moes die uitvoering in die openbaar plaasgevind het. Of dit in die openbaar uitgevoer is of nie, is 'n feitlike kwessie. Vir openbare uitvoering is uitvoering vir wins nie noodsaaklik nie.

4. Die outeurswet skrywe ook verder voor dat die outeursreg op 'n werk word ook vir geskend ge-ag, deur elkeen wat vir eie wins toestaan dat 'n skouburg of ander plek van vermaak gebruik word om 'n werk, sonder toestemming van die eienaar van die outeursreg daarin, in die openbaar op- of uit te voer, tensy hy nie geweet het en ook nie kon geweet het dat die op- of uitvoering skending van outeursreg sal vorm nie. Hierdie voorskrif geld natuurlik ook vir dramatiese werke.

5. Draadlose uitsending sal ook 'n op- of uitvoering van 'n musikale of dramatiese werk wees want op- of uitvoering word deur die wet definieer as o.a. 'n akoestiese voorstelling van 'n werk. By uitsendings sonder toestemming van die eienaar van die outeursreg, sal die persoon wat die werklike tegniese uitsending doen, skend sowel die persoon wat die op- of uitvoering voor die mikrofoon doen.

(d) *Artistieke werke* (vgl. Afd. III. f. vir wat alles hieronder val).

1. Uit die aard van die saak is dit duidelik dat artistieke werke op verskillende maniere voorgestel kan word en dus op verskillende wyse ook kopieer kan word; bv. 'n artistieke werk word verwerk in 'n artikel wat vervaardig kan word; 'n gravure word op doek met wol uitgewerk; van 'n artistieke beeldhouwerk word 'n gravure of foto gemaak; van die voorstelling op 'n foto, 'n standbeeld, van 'n skildery 'n portret, beeldhouwerk of gravure. Die metode van reproduksie is egter nie ter sake nie, maar wel alleen of kopieëring plaasgevind het en 'n kopie kan gesê word is iets wat so na aan die oorspronklike is, dat dit aan enige persoon wat dit sien, die idee van die oorspronklike meedeel. Ook moet gelet word op die voorskrif van die wet dat die outeursreg verleen aan 'n persoon die *uitsluitlike* reg om die werk in *welke stoflike vorm* ookal, te vervaardig en te vermenigvuldig. Dit maak nie saak of die grootte van die werk in die kopie vergroot of verklein is nie en of die geheel of net 'n gedeelte van die oorspronklike werk kopieer is nie, solang, in die geval van 'n gedeeltelike kopieëring, die gekopieerde gedeelte maar wesenlik was.

2. Dit is geen skending van 'n artistieke werk om vir verkoping of andersins 'n oorspronklike werk uit te stal nie, wel om inbreukmakende kopieë uit te stal (vgl. Afd. VI. a. 2. viii).

3. Die outeurswet bepaal uitdruklik dat in die volgende geval daar geen skending van outeursreg sal wees nie, nl. indien vervaardig of publiseer word skilderye, tekeninge, gravures of fotos van 'n beeldhouwerk of van 'n voorwerp van kunshandwerk indien die werk permanent in 'n openbare plek of gebou is, of van 'n boukundige kunswerk. Hierdie voorskrif is nie van toepassing op skilderye en tekeninge nie. 'n Openbare plek of gebou sal wees strate, pleine, parke, nasionale of munisipale kunsgalerye.

## VII.

### Regsmiddels in geval van Skending.

Die outeurswet ken siviele en strafregtelike regsmiddels.

(a) *Die siviele regsmiddels.*

1. Die eienaar van die outeursreg kan aan die hof 'n interdik (verbod) vra teenoor die skender om op te hou met die inbreukmaking. Dikwels sal by wyse van regsgeding die onderskeie regte van die partye uitgemaak moet word. Die beweerde eienaar van

die outeursreg kan dan 'n voorlopige interdik wat werk tot aan die verhoor van die saak, aan die hof vra. Vir die vra van 'n interdik hoef werklike skade nie bewys te word nie; die moontlikheid van die ly van skade moet egter aanwesig wees.

Indien 'n deel van 'n werk kopieer is, sal 'n interdik alleen teen die publikasie van die bepaalde deel verleen kan word waar dié deel afskeibaar van die ongekopieerde deel is. Indien nie, sal 'n interdik teen die hele werk verleen kan word.

2. Die eienaar kan ook van die skender vergoeding van gelede skade vra. Die bedrag sal wees die verlies wat die eienaar gely het deur die vermindering in die verkopings van sy oorspronklike werk en of die verlies van winste wat hy andersins sou kon gemaak het. Dis ook moontlik dat die skendende werk die status en reputasie van die oorspronklike werk nadelig kon aangetas het.

3. Die outeurswet bepaal verder dat alle inbreukmakende kopieë word ge-ag die eiendom te wees van die eienaar van die outeursreg wat geskend is en hy kan stappe tot die opvordering daarvan neem.

4. Die eienaar van die outeursreg kan ook van die skender 'n afrekening vra van al die verkopings wat van die inbreukmakende werk plaasgevind het asook van die winste by sulke verkopings gemaak en 'n oorbetaling daarvan aan homself vra. Die wins is gemaak met die eiendom van die eienaar van die outeursreg sonder sy toestemming.

5. *Bona fide skenders.* Die outeurswet bepaal dat wanneer die skender kan bewys dat hy geen kennis gedra het van die bestaan van die outeursreg nie en ook nie ten tyde van die skending gegronde redes gehad het om te vermoed dat outeursreg op die werk bestaan het nie, die eiser alleen om 'n interdik kan vra en vir niks meer nie. Hierdie voorskrif sal nie die geval dek waar die beweerder bewus was van die bestaan van outeursreg of 'n vermoede omtrent die bestaan daarvan gehad het, maar 'n fout gemaak het t.o.v. wie die eienaar is en van die verkeerde persoon toestemming verkry het. Nieteenstaande hierdie algemene voorskrif, stel die howe hulle op die standpunt dat iemand wat kopieer steeds van die vermoede moet uitgaan dat outeursreg bestaan op dit wat hy kopieer. Die verweerder sal dus goeie gronde moet hê om met die verweer van *bona fides* te kan slaag. Die outeurswet bepaal ook verder dat indien 'n outeursreg behoorlik registreer is deur die Registrateur van Outeursregte, dan sal elkeen wat die outeursreg skend beskou word kennis te gedra het van die bestaan van die outeursreg. Dit is 'n voordeel aan registrasie verbonde.

6. Die outeurswet reël verder ook dat in 'n aksie weens skending van outeursreg, dit vermoed word dat outeursreg op die oorspronklike werk bestaan en die eiser word beskou die eienaar van die outeursreg te wees tensy die verweerder die bestaan van die een of die ander betwis.

7. Die toekenning van koste in regsgedinge in verband staande met skending van outeursreg, is geheel in die diskressie van die hof.

8. Ten laaste word nog die bepaling gevind dat aksies weens skending van outeursreg nie ingestel kan word na verloop van drie jaar vanaf die skending nie. Hieronder val ook 'n eis vir skadevergoeding op grond van die skending.

(b) *Die strafregtelike regsmiddels.*

Die outeurswet skryf voor dat elke persoon wat bewus 'n inbreukmakende kopie van 'n werk waarop outeursreg bestaan, vir verkoop of verhuur vervaardig, of verkoop of verhuur, of te koop of te verhuur uitstal of aanbied, of sulke kopieë uitdeel, of tentoonstel of in die land invoer, aan 'n oortreding skuldig is en strafbaar sal wees met 'n geldboete van hoogstens £5 vir elke eksemplaar waarmee aldus gehandel is, maar met ten hoogste £50 vir een handeling. In geval van 'n tweede of verdere oortreding kan gemelde geldboete of gevangenisstraf met of sonder harde arbeid van ten hoogste twee maande, opgelê word. Ook elkeen wat 'n plaat wat inbreuk maak, vervaardig, in sy besit het of bewus 'n werk daarop laat op- of uitvoer, sonder toestemming van die eienaar en vir wins, begaan 'n misdryf en is strafbaar met 'n boete van hoogstens £50 en by 'n tweede of verdere oortreding met genoemde geldboete of met gevangenisstraf met of sonder harde arbeid van hoogstens twee maande.

Die hof wat die skuldigbevinding doen kan ook nog beveel dat alle inbreukmakende kopieë vernietig of aan die eienaar van die outeursreg oorhandig word of dat op 'n ander wyse, soas wat die hof mag voorskrywe, daarmee gehandel word.

## VIII.

### Sessie en Vergunnings.

1. Wanneer 'n persoon 'n boek waarop outeursreg bestaan, koop, dan spreek dit vanself dat hy nie die outeursreg daarop verkry nie. Net so 'n persoon wat 'n skildery koop, mag nie afdrukke daarvan laat maak nie. Die enigste wyse waarop hierdie regte verkry sal kan word, is deur middel van die oordra, sessie, van die outeursregte aan hom of deur middel van die verlening van 'n vergunning, lisensie, aan hom deur die eienaar van die outeursreg. By sessie word die eiendomsreg in die outeursreg oorgedra; by die verlening van 'n vergunning word alleen tydelike regte verleen — dit kan amper gesê word dat die outeursreg tydelik verhuur word. Die outeurswet laat sessie en vergunning toe op voorwaarde dat die sessie of vergunning skriftelik verleen word onderteken deur die eienaar van die outeursreg. 'n Outeursreg kan ook geheel of gedeeltelik gesedeer word en vir die volle periode van die outeursreg of alleen vir 'n deel van die periode. Hierdie sessie of vergunning kan ook geregistreer word deur die Registrateur van Outeursreg op aansoek van die belanghebbende. Outeursreg kan vererf, intestaat of testaat. In

die geval van 'n ongepubliseerde werk, indien die manuskrip bemaak word, is daar 'n vermoede dat die eienaar van die manuskrip ook die eienaar van die outeursreg is. By insolvensie van die eienaar van die outeursreg kom dit onder die beheer van die kurator van sy boedel en kan deur hom verkoop word ten bate van die boedel. Langs die weg dus van vererwing en insolvensie, kan ander persone ook regte op die outeursregte verkry, sonder dat sessie of vergunning plaasgevind het.

2. Gestel die outeursreg is vir 'n bepaalde periode gesedeer en die bevoordeelde maak afdrukke van die werk gedurende die periode, die periode loop daarna af, mag hy dan daarna onverkoopte eksemplare nog verkoop ? Dit is beslis dat hy wel mag. Daarom sou dit verstandig wees vir die eienaar van 'n outeursreg indien hy dit sedeer en nie die genoemde gevolg wil nie, om die aantal eksemplare wat gedruk mag word, tot 'n sekere getal te beperk.

3. Outeursreg kan ook gesedeer word beperk ten opsigte van die wyse van reproduksie, bv. alleen die vertaalregte mag afgestaan word of alleen die op- of uitvoeringsregte of alleen die reg om 'n gravure van 'n skildery te maak. Hierdie beperkings moet dan uitdruklik gestipuleer word anders word vermoed dat die outeursregte in sy volle omvang gesedeer is.

4. Die outeurswet bevat self ook nog 'n beperking wat die periode van sessie betref en wel in die sin dat wanneer die outeur van 'n werk die eienaar van die outeursreg daarop is, dan is geen sessie of vergunning vir langer as 25 jaar na die dood van die outeur geldig nie. Na verloop van die periode val die outeursreg outomaties terug en kom ten goede van die erfgename van die outeur. Hierdie reëling is nie van toepassing op die sessie van outeursreg in 'n versamelwerk of op 'n vergunning om 'n werk of 'n deel van 'n werk as deel van die versamelwerk te publiseer of op nagelate werke nie omrede, wat die laaste geval betref, dit alleen die outeur self is wat verbied is om 'n sessie langer as die genoemde periode te doen.

Die beperking geld alleen waar die outeur die eienaar van die outeursreg is. Dus waar 'n gravure, portret of skildery vir waarde bestel is of waar die werk gemaak was deur iemand in diens van 'n ander, dan kan die eienaar van die outeursreg dit vryelik vir enige periode sedeer.

5. *Dwangvergunning.* Wanneer te eniger tyd na die dood van die outeur van 'n letterkundige, dramatiese of musikale werk wat gepubliseer is of in die openbaar op- of uitgevoer is, die eienaar van die outeursreg weier om die werk weer te publiseer of te laat publiseer of te laat op- of uitvoer en die werk dus aan die publiek onthou word, dan kan na aansoek, die Judisiële Komitee van die Geheime Raad beveel dat 'n dwangvergunning om te publiseer of om op- of uit te voer, op voorwaardes wat die komitee vasstel,

verleen word. Wanneer die eienaar van die outeursreg redelike voorwaardes vir publikasie of op- of uitvoering stel, word dit nie as 'n weiering beskou nie.

## IX.

### Registrasie van Outeursreg.

Ons outeurswet maak voorsiening vir die verkryging van registrasie van outeursreg deur die Registrateur van Outeursreg wat sy kantoor te Pretoria het. Die wyse van aansoekdoening is uitvoeriglik deur middel van regulasie gereël en kan nie hier in besonderhede bespreek word nie. Soos in afdeling II. 1. gemeld, is registrasie egter nie noodsaaklik vir die verkryging van outeursreg nie. Een voordeel daaraan verbonde is in afdeling VII a. 5. genoem — onbewustheid van die bestaan daarvan kan nie deur 'n skender gepleit word nie. 'n Tweede voordeel aan registrasie verbonde is dat die register van geregistreerde outeursregte lewer op sigself *prima facie* (oënskynlik) bewys van alles wat daarin ingeskrywe is. Hierdie feit help die eienaar van die outeursreg wanneer hy regsgedinge instel op grond van skending van sy regte.

Om registrasie te verkry, moet behalwe die aansoekdoening, aan die Registrateur verstrek word 'n eksemplaar van die hele boek met bybehores, kaarte ens., afgewerk en gekleur op dieselfde wyse waarop die beste eksemplare van die werk gepubliseer is en ingenaai op die beste papier waarop die boek gedruk is. In die geval van 'n ensiklopedie, nuusblad, revue of ander periodieke werk, is 'n enkele registrasie vir die hele werk voldoende.

## X.

### Versamelwerke en Werke van Gesamentlike Outeurskap.

1. 'n *Versamelwerk* is 'n ensiklopedie, woordeboek, jaarboek of soortgelyke werk, koerant, revue of soortgelyke tydskrif en elke werk wat uit dele, deur afsonderlike skrywers geskrywe, bestaan of waarin werke of gedeeltes van werke van verskillende skrywers, in opgeneem is. 'n Versamelwerk moet onderskei word van 'n werk van *gesamentlike outeurskap* waaraan ook verskillende persone saamgewerk het, maar waarin die bydrae van die een nie te onderskei is van die bydrae van die ander nie.

2. *Versamelwerk.*

(a) Daarop bestaan twee outeursregte: (i) op die werk in die geheel en (ii) op die aparte bydraes van die medewerkers. In geval (i) is die outeur die persoon of liggaam wat die hele werk saamstel en uitgee. In geval (ii) berus die outeursreg by elke bydraer tensy hy miskien in diens van die uitgewer staan en die skrywe van sulke artikels binne die vervulling van sy dienspligte val.

(b) Niks verhinder egter dat uitdruklik ooreengekom kan word dat die outeursreg in die afsonderlike bydraes of in enigeen van hulle, aan die uitgewer van die werk toe sal kom nie.

(c) In geval van skending kan die outeur van die hele werk dagvaar op grond van die skending van die outeursreg op die hele werk asook die eienaar van die outeursreg in die bepaalde bydrae of bydraes wat geskend is. Toestemming tot kopieëring sal ook van albei verkry moet word.

3. *Werke van gesamentlike outeurskap.*

1. Hierby moet elkeen wel outeur wees en nie die een byvoorbeeld net die medium waardeur die ander persoon gewerk het nie of dat die een persoon alleen die idee of tema voorstel, maar niks self aan die werk doen nie.

2. Wat die onderskeie regte van die gesamentlike outeurs betref, hulle hou die outeursreg gesamentlik in eiendom en wel elkeen vir sy deel. Dus as daar twee persone is, is elkeen geregtig op sy ideële helfte daarvan. By die dood van een, vererf sy helfte aan sy erfgename. Een kan nie 'n sessie of vergunning verleen sonder die toestemming van die ander nie. Maar een kan, sonder die bystand van die ander, dagvaar o.g.v. skending en sy deel van die skadevergoeding eis. Een gesamentlike outeur kan 'n interdik teen 'n ander gesamentlike outeur verkry waar hy die werk wil publiseer sonder om toestemming van die eerste te kry. Publikasie kan alleen plaasvind met toestemming van albei.

3. Die duur van die outeursreg op so 'n werk bly bestaan gedurende die lewe van die outeur wat die eerste té sterwe kom en gedurende 50 jaar na sy dood of gedurende die lewe van die outeur wat die laaste te sterwe kom, welke tydperk ookal die langste is.

*Ongepubliseerde nagelate werke*: In die geval van 'n nagelate werk van gesamentlike outeurskap waarop outeursreg bestaan het voor die datum van oorlye van die outeur wat die laaste te sterwe kom en wat nie voor bedoelde datum publiseer is nie, duur die outeursreg tot aan die publikasie en gedurende 50 jaar daarna. Voorwaarde is egter dat die werk nog ongepubliseer moes gewees het op die tydstip van die oorlye van die outeur wat die laaste te sterwe kom. Indien gepubliseer na die dood van een outeur maar terwyl die ander een nog lewe, dan word die geval beheers deur die gewone reëls in sake die duur van outeursreg (kyk afd. V).

4. 'n Dwangvergunning kan nie verleen word tot na die dood van die outeur wat die laaste te sterwe kom nie.

## XI.

## Verfilming van Werke.

'n Uitvoering van 'n werk word deur die wet gedefinieer as o.a. enige visuele voorstelling van 'n dramatiese handeling in 'n werk. Verfilming van 'n dramatiese, letterkundige of musikale werk sal dus ook inbreukmaking kan vorm sowel as die openbare vertoon daarvan. Wil 'n persoon dus 'n nie-dramatiese werk dramatiseer met die oog op verfilming en/of sekere musiek of

sang, waarop outeursreg bestaan, in die film inkorporeer, dan moet die nodige vergunning van die eienare van die onderskeie outeursregte eers verkry word. Die vertoning van 'n film is skending van die op- of uitvoeringsregte en die mag miskien deur die eienaar van die hele outeursreg aan 'n bepaalde persoon afgestaan wees het. Die film self kan beskerm word as 'n artistieke werk en ook soms as 'n dramatiese werk.

## XII.

### Meganiese Werktuie.

1. Die reproduksie van werke, veral musiekwerke, langs meganiese weg, bv. deur middel van 'n gramafoon en plate, sal ook skending van outeursreg wees. Geen inrigting, sê die outeurswet, mag vervaardig word deur middel waarvan die werk werktuiglik op- of uitgevoer of voorgedra kan word sonder toestemming van die eienaar van die outeursreg nie. Outeursreg sal geskend word deur die maak alleen van byvoorbeeld 'n gramafoonplaat: die openbare uitvoering daarvan sal die op- of uitvoeringsregte skend.

2. 'n Volslae sessie van 'n outuersreg sal die reg van reproduksie sowel as van openbare uitvoering insluit. Maar die sessie van letterkundige regte alleen in 'n werk, sal nie die maak van plate daarvan insluit nie. In die geval van 'n musikale werk waarin daar ook sang voorkom, sal die toestemming van die eienaar van die outeursreg in die sangstuk, verkry moet word eienaar van die outeursreg van die sangstuk, verkry moet word indien albei nie aan dieselfde persoon behoort nie.

3. In hierdie verband kan gelet word op 'n belangrike voorskrif van die outeurswet wat alleen op musikale werke betrekking het en wat lui dat dit nie skending van outeursreg sal wees, wanneer iemand binne die gebied waarvoor die wet gelding het, plate of geperforeerde rolle of ander inrigtings vervaardig, waardeur die werk werktuiglik uitgevoer kan word, indien hy kan bewys dat (i) sodanige inrigtinge vroeër vervaardig is met toestemming van die eienaar van die outeursreg en (ii) dat hy op die volgens regulasie voorgeskrewe wyse, kennis van sy voorneme aan die eienaar gegee het en ook die voorgeskrewe royalties betaal het. Geen veranderinge of weglatinge mag in die werk gemaak word tensy dit ook vroeër toegestaan was of tensy dit redelikerwyse nodig is om die werk vir die bepaalde inrigting geskik te maak. Hierdie algemene voorskrif geld natuurlik nie indien die eienaar nie oorspronklik tot reproduksie van die werk langs die genoemde weg, toegestem het nie.

4. Ten slotte, die outeurswet bepaal dat outeursreg op plate, geperforeerde rolle en ander inrigtinge waardeur klanke voorgestel kan word, bestaan op dieselfde wyse asof dit musikale werke was en die outeursreg sal duur vir 50 jaar na die vervaardiging van die oorspronklike plaat of inrigting en die persoon

wat die eienaar van die oorspronklike plaat of inrigting was, word as die outeur van die werk beskou. Hierdie outeursreg is natuurlik onderhewig aan die regte van die eienaar van die outeursreg in die werk waarop die plaat ens. betrekking het.

## XIII.

### Verstrekking van Eksemplare aan Boekerye.

Die outeurswet bepaal dat die uitgewer van elke oorspronklike in die Unie gepubliseerde boek moet binne een maand na die dag waarop dit vir die eerste keer in druk verkrybaar gestel is, kosteloos een eksemplaar van die boek, ingebind op die beste papier en op die beste manier waarop daardie boek uitgegee word, verstrek aan die Kuratore van die Britse Museum en aan elkeen van die volgende biblioteke: Die Suid-Afrikaanse Openbare Biblioteek te Kaaptad, die Biblioteek van die Natalse Vereniging te Pietermaritzburg, die Staatsbiblioteek te Pretoria en die Openbare Biblioteek te Bloemfontein. Ook moet alle nommers of dele van ensiklopedies, nuusblaaie, revues of ander periodieke werke, gereeld gestuur word. By versuim is die uitgewer strafbaar met 'n boete van £5 *en* die waarde van die boek en die boete word betaal aan die bepaalde biblioteek wat die werk moes ontvang het.

# *Frontverandering in ons Kritiek*

deur

A. J. ANTONITES.

Kunstenaars sal daar altyd wees, want dit is hulle wat die siel van 'n nasie vertolk en ons nader bring aan die oneindige dinge. Maar ook kritiek sal daar altyd wees, want daardeur word die vlam wat in die digter brand, oorgedra na die volk om hulle intellektueel voor te lig. Hiermee bedoel ek nie die kritiek van kritici wat gemaak is uit die afval nadat die natuur skrywers gemaak het nie — om met Holmes te praat. Wat ek hier in de oog het, is die herskeppende kritiek waardeur die kritikus die werk van binne-uit weer herbeleef en dit sodoende aan die lesers verstaanbaar maak of, soos Michel Angelo dit uitdruk: so'n persoon beoordeel al skeppende en nie deur foute te soek nie.

Om foute te soek en te kry, is maklik, maar dit is 'n moeilike taak om te waardeer en te karaktiseer! Daar is min kritici wat hierin hulle krag soek en in dié moeilike indringingskuns uitmunt. Dit is heeltemal iets anders as daardie resensies wat ons byna elke dag in ons verskillende tydskrifte lees waarin wat goed is sleg gevind word en wat sleg is as goed beoordeel word! Soos iemand dit uitgedruk het: dit is amper 'n natuurkundige wet dat hierdie soort resensente in die gewone pers op dergelike wyse sal oordeel en hulle werk dikwels eweveel mistastings sal bevat as wat daar kritiese uitsprake in voorkom. 'n Mens staan verstom oor die dorheid van ons hedendaagse resensies wat gewoonlik flagrante vergelykings en verhoudings tussen digters, en tussen digters van een land en dié van 'n ander maak. Met volkome instemming, kan ons met George Eliot oor 'n deel van ons kritiek getuig: „Die stroom van onsin, wat die kritiek oor ons uitstort, skyn my een van die grootste besoekinge van hierdie tyd en een van die ergste belemmeringe vir ware geestesbeskawing te wees."

Afgesien van die tydskrifresensies, tref ons nie alleen frontveranderings aan by die verskillende bekende en ervare kritici nie, maar ook by een en dieselfde kritikus oor 'n bepaalde skrywer. Om die voorlaaste uitspraak te staaf, is daar voldoende voorbeelde. In 1938 skryf N. P. van Wyk Louw dat die waarderingsaksent selfs in die afgelope tien jaar verskuif het — die oordeel oor A. D. Keet, Toon van den Heever en A. G. Visser. En hierdie soort kritiek, wanneer dit nie kuns is nie, sterf uit en verdwyn saam met die tyd. En tog kan kritiek — en dit staan in alle geval vas, om met H. A. Mulder en Van Wyk Louw te praat — goed of sleg wees afgesien daarvan of ons met die kritikus eens is of nie.

Maar iets anders is dit as ons verskil van oordeel aantref by dieselfde kritikus in verskillende tye en selfs oor een en dieselfde kunstenaar. In sy bespreking van die *Afrikaanse Literatuurgeskiedenis* deur dr. G. Dekker, wys dr. Schoonees in *Die Huisgenoot* van 9 Augustus 1935 op die volgende:

„Langenhoven word genoem „'n kunstenaar by die grasie Gods" (p. 138). Na 'n mooi waardering van sy werk, kom Dekker egter tot hierdie slotsom: „Langenhoven is geen *groot* kunstenaarspersoonlikheid, ook nie groot as kunstenaar nie (p. 150)." Hoe moet ons, en veral die skoolleerlinge vir wie die werk geskryf is, hierdie uitsprake met mekaar rym? In dieselfde gees wys hy verder nog op Dekker se besprekings van D. F. Malherbe, Van den Heever (*Groei*), Van Melle (*Dawid Booysen*), Jonker (*Die Trekboer* en *Die Plaasverdeling*), die Hobsons en Sangiro. Hy voeg daarby dat die lysie nog langer gemaak kan word.

Hierdie verskille in waardeskatting van kritici en van dieselfde kritikus gee aanleiding daartoe dat die oningewyde die betroubaarheid van alle letterkundige kritiek in twyfel begin trek. En ons verwag ten minste dat 'n kritikus wat die reg het om kritiek te lewer, die plig sal voel om steekhoudend te wees.

In sy *Lofsang* (uit: *Eugéne en ander Gedigte*) wat hy wy aan die kritici wat sy digbundel eers met springstof opgeblaas en daarna die brokkies in hulle bloemlesings opneem, vestig Toon van den Heever ons aandag op die feit dat die os in de gewone lewe vir sy baas werk en daarby darem sy kos kry; maar —

„In die land van die letters, so lijk dit vir my
Moet dit anders om geld —
Want die arme van gees
Het die aardrijk beërwe."

Terwyl die digter self moes geweet het dat kritiek, volgens Chateaubriand, nooit tot niet sal maak wat moes lewe nie, wys hy reeds in sy *Lofsang* op die veranderde opvatting van kritici. Dit bring ons dadelik tot die probleem of ons in kritiek met reg kan aanspraak maak op volslae objektiwiteit. Dit wil sê: die beskouings in die waardering moet algemeen geldig wees en ons moet ten alle tye daarmee kan instem sodra ons hulle begryp. Daarteenoor kan daar ook kritiek wees wat subjektief is en wat kan verander met die persoon, tyd en omstandighede. In die literêre kritiek is dit tog moontlik om 'n sekere mate van objektiwiteit te verkry en dit kan alleen gebeur wanneer 'n persoon wydbelese is, „diep dink en baie gevoel" het; wanneer hy met liefde sy taak aanvaar en hom onbevange oorgee aan die kunswerk en tydelik uit is bo alle bykomstighede soos vooroordeel, politiek, godsdiens. Wanneer hy dan die werk in hom opgeneem en deurskou het, moet hy instaat wees om vir ons die

„waargenome strukture en samehange (of gebrek aan samehang) helder in woorde uit te druk!" (N. P. van Wyk Louw).

Voordat die kritikus sy oordeel bekend maak, moet hy dit eers „honderdmaal deurproef" het. Om werk van 'n vriend lof toe te swaai of die van 'n „vyand" (wat miskien ander politieke of godsdienstige beginsels openbaar) „stukkend te skeur" sal nie op die duur stand hou nie. Alle propaganda daarvoor of daarteen sal uiteindelik verdwyn, terwyl die kuns in 'n boek desnieteenstaande sal bly voortbestaan. Al word daar ook met woordkanonne op 'n kunstenaar geskiet, een ding bly vasstaan — dit is onseker of jy hom tot ewige swye sal neervel; maar wat egter seker is, is dat jy die hele wêreld aan sy bestaan sal herinner (Hebbel).

Laasgenoemde gedagte voer ons na die beskouinge van dr. G. Dekker oor Toon van den Heever se bundel *Gedigte* in *Die Banier* (1920) enersyds en sy kritiek in die *Literatuurgeskiedenis* andersyds. Tussen die twee resensies oor dieselfde skrywer se werk verloop daar 'n tydperk van ongeveer vyftien jaar. Gedurende dié tyd het 'n hele aantal ander persone hulle ten gunste of ten ongunste van dié bundel uitgespreek. Maar reeds vóór dr. Dekker het 'n sekere N.N. in *Die Huisgenoot* van Nov. 1919 sy opinie gelug (om nie van dr. E. C. Pienaar se werk te praat nie). Hoewel hy geen kritikus is nie, verwelkom hy „sulke gedigte" met blyskap, maar alleen om sy afkeuring daaraan vas te knoop, omdat die digter as gevolg van die Latynse opskrifte en die gebruikmaking van uitheemse name hom probeer verhef bokant die Afrikaanse lesers. Hy vergeet dat 'n digter nie aan sy „lesers" dink wanneer hy skeppend optree nie. Die kunstenaar ontdoen hom tydelik van alle tydelikheid en toevalligheid en kom daardeur in aanraking met die ewigheid. Maar genoemde resensent wil vir die kunstenaar voorsê wat hy moet skryf. Dit is sulke kritici wat met 'n vooropgestelde doel 'n kunswerk benader en sê:

„Sou dit nie beter wees nie as die skrywer, in 'n jong letterkunde, soos ons sijne is, 'n bietjie minder 'n toon aanslaan asof hij vir ingewijdes van „cap-and-gown"-kringe skrijf?" Of, ons het „die ou rommel van 'n heidense verlede nie nodig nie." Die kunstenaar moet, in sy oë, afdaal na die peil van die volk. Hoe gebrekkig sy kennis van 'n kunswerk en die ontstaan daarvan is, verswyg ek liewers hier.

Op dergelike manier, dit wil sê deur alledaagse kritiek wat eerder rekening hou met die digter se mislukkings as met sy geslaagde pogings, veroordeel dr. Dekker die bundel nog meer as genoemde resensent. En alhoewel hy ons laat dink aan die beskouinge van N.N., wil ons eerder nie hier konstateer dat dr. Dekker probeer om soos 'n Van Deyssel op te tree, wie se manier van segging hy navolg; altans, hy staan nog in die gees van 'n Lodewyk van Deyssel.

Nieteenstaande dr. Dekker hom hier met maklike voorskrifte op die gebied van die kritiek beweeg, bly die taak van 'n kritikus groot en moeilik. Wat ons van hom in die eerste plek verwag het, is goeie kritiek „die naast datgene wat haar mishaagt, iets van zichzelf en iets beters weet te stellen." Om eenvoudig alles neer te haal, dui nog volstrek nie op 'n kritiese gees nie.

Sonder dat dit nodig is om oor alles uit te wei, sal dit tog sy waarde hê om samevattend 'n karakteristiek van die twee studies afsonderlik te gee.

Die resensie in *Die Banier* vertoon die volgende trekke: uitgangspunt is die heersende menings van die publiek; die rooipotlood-metode-kritiek of foutsoekerigheid word oordrywe ten koste van ander meer belangrike eienskappe, terwyl die gees wat uit die stuk spreek, niks anders as pedanties genoem kan word nie. Die skrywer toon voorliefde vir sekere nikssekkende woorde. Die beoordelaar tree vergelykend op om die gebrek aan selfstandigheid van die digter na vore te bring.

In sy *Literatuurgeskiedenis* tref ons amper die teenoorgestelde oordeel aan, of liewers: ons kry kritiek wat daarop gemik is om ons die weg te wys om te begryp, te waardeer of van die digkuns te geniet. Die kritikus se uitgangspunt is die kunstenaarspersoonlikheid; hy gee die inhoud van sommige gedigte weer waaraan hy sy skoonheidsontleding vasknoop. Soos in sy eerste studie toon hy ook hier 'n voorliefde vir sekere stereotiepe woorde en uitdrukkings. Die selfstandigheid van die kunstenaar word beklemtoon.

Uit die twee studies blyk dit dat die kritikus met sy studie in *Die Banier* alles behalwe probeer het om sy taak as kritikus na te kom, naamlik om te onderskei tussen wat skoon en onskoon is in 'n werk. Ons word hier eerder lamgeslaan deur die skrywer se eentonige opsomming wat saamgestel is uit 'n soektog na gebreke soos 'n „speurhond na 'n misdadiger." Hy bespreek dus die uiterlike tekortkomings en verloor die skone, die innerlike uit die oog. Die kritikus moet kan onderskei tussen die skone en die onskone — nie om die een te oordryf ten koste van die ander nie. Hy moet 'n sin vir verhoudinge besit.

Die opvallendste kenmerk vir die resensent van *Die Banier* in die gedigte van Toon van den Heever „is dat die digter sterk onder invloed van Robert Browning staan," en wel op so 'n wyse invloed ondergaan het dat hy daardeur sy selfstandigheid kwyt geraak het. Dan gaan dr. Dekker daartoe oor om die volgende te beweer (maar om later tot 'n teenoorgestelde mening te kom):

„Dit spreek vanself dat blote navolging van enige kunstenaar — dus ook van Browning — geen kuns kan oplewer nie. Alleen as daar geesverwantskap tussen navolger en voorbeeld bestaan kan ons kuns verwag. Bestaat daar affiniteit tussen van den Heever en Browning?"

Hieruit blyk voldoende dat die invloed van Browning nadelig op die digter ingewerk het, want:

„Browning se poësie word vir hom geen bron van inspirasie wat hom maak tot 'n groot digter, tot 'n Vates, wat te midde van die tijdelike van die lewe in direkte kontak kom met die ewigheid."

En 'n bietjie verder lees ons:

„In hierdie lig beskou, bevat die bundeltjie van van den Heever maar min poësie."

As gevolg hiervan, naamlik omdat die bundel min poësie bevat, bestee die kritikus nege-tiendes van sy besprekings aan die tekortkomings of aan die dinge in gedigte wat geen poësie is nie. Teen hierdie en ander ongunstige opvattings van drs. Dekker en Pienaar het A. H. Jonker, toentertyd 'n „junior student" aan die Universiteit van Stellenbosch, te velde getrek. Jonker het daarin geslaag om die kunsgehalte van die gedigte, die juwele, wat onder al die vitterigheid, foute en neerdonderende houe van sarkasme en verkleinering waarmee die bundel toegegooi was, uit te grawe. Hy het insig in die digter se werk gehad. En in verband met die bewering van dr. Dekker dat die digter invloed ten nadele van Browning ondergaan het of soos 'n ander resensent meen dat die digter „'n afgeleefde Grieks-Romeinse redervkers-ornamentiek van 'n uitheemse vroegrenaissance" gebruik, is Jonker se raak opvatting: „in één woord, ek beskuldig hom van verwantskap aan die onsterflike digters, d.i. dat hy self digter is!"

Hierdie uitspraak het later weer verdere verduideliking nodig gehad, want dr. E. C. Pienaar het daarna uit die hoogte hierop geantwoord, met die doel om Jonker daardeur te verkleineer. Wat Jonker bedoel het deur verwantskap tussen Toon van den Heever en die groot buitelandse figure te konstateer, was net om aan te toon dat ons eie kunstenaar wel 'n digter is in dieselfde sin as wat die uitheemse digters op dié naam aanspraak maak!

Om te herhaal: volgens dr. Dekker is Toon van den Heever 'n blote navolger van die Engelse digter. As gevolg hiervan het Van den Heever geen inspirasie van die Engelse digter ontvang nie en daarom nie homself ontdek nie en dus hoef ons geen groot kunstenaar te verwag nie. Die gevolg is — min werklike poësie in die bundel. Plaas ons nou hierdie oordeel naas dié wat vyftien jaar later oor dieselfde digter verskyn het en nadat ander hulle menings ook reeds gelug het, dan vind ons dit interessant om kennis te maak met sy nuwe opvatting waarmee hy sy vorige bewerings weerspreek. In sy *Literatuurgeskiedenis* lees ons:

„Van die moderne gees in ons digkuns is hy naas Leipoldt en later die Louws die beste verteenwoordiger, omdat hy nieteenstaande *al die invloede* wat hy deur sy breë intellektuele belangstelling ondergaan het, *sy selfstandigheid bewaar het!*" (Ek kursiveer). Eers vind dr. Dekker maar „min poësie" in die

bundel en daarom ook geen groot digter vanweë sy navolging nie. Later ontdek die kritikus meer poësie en getuig hy dat Toon van den Heever *naas* Leipoldt en later die Louws gestel kan word, en die Louws, veral N. P. van Wyk Louw, word deur sommige kritici, in besonder dr. Dekker (soos ons later sal sien), geplaas naas die beste buitelandse digters. Met ander woorde die resensent het in Van den Heever 'n groot digter ontdek.

Maar ons loop vooruit. Hoe die kritikus vroeër hierdie selfstandigheid by die digter as blote navolging beskou het, lig hy toe deur middel van die gedig: *In die Park*. Ook hier weer sal ons later van 'n ander mening verneem. Vroeër het hy dit oor die algemeen gevind:

......'n paar goedgeslaagde verse." Maar — ,,Die vorm is die geliefkoosde vorm van Browning: die dramatiese alleenspraak. Die eerste sestal verse herinner ons ook sterk aan daardie digter; ons kry dieselfde minagting van literêre konvensie (dit sien ons in die taal veral — die dagelikse spreektaal sonder opsmuk).."

As voorbeeld hiervan word die volgende verse aangehaal:

Vir dae sit ek hier alleen en lag,
En tel die groewe wat al dieper sij
In mij gesig, soos in 'n pad waar waens
Met sware vragte spore agterlaat:
Nou moet ek praat en jij moet luister, neef,
Of ek gaan vasval. Dis reg, luister nou.

Hoewel dr. Dekker later op lofwaardige wyse invloede by die Tagtigers kon naspeur, is dit te betwyfel of hy dit in dié geval so goed gedoen het. Wat die dramatiese vorm betref, was hy tog vry om te kies (al het hy dit by Browning gesien), net soos ander digters, soos Leipoldt dit ook doen. Waarom sou dit juis navolging aandui? Ook wat ,,literêre konvensie" betref, word beweer dat hy hom nooit aan konvensie gesteur het nie.

Die tekortkominge van die kunstenaar word deur dr. Dekker in die aangehaalde verse uit *In die Park* as volg blootgelê:

,,*Maar meneer die digter,* dis mos nou klinkklare retoriek; jij kan tog nie jou eie gesig sien nie; dis mos nie jij wat gaan vasval nie, dis die waens op jou gesig !" (Ek kursiveer).

Hierdie woorde self is gelaai met pedanterie wat skuil agter klinkklare, niksseggende frases ! Max Muller sê tereg: ,,Het is het hart, dat den criticus maakt, niet den neus." Maar dis nog nie al nie. Oor dieselfde verse oordeel die resensent verder: ,,Van hierdie soort wansmaak, ondeurvoelde, onsuiwer beelde is die bundeltjie glad te vol. Om verder te gaan met die gedig: nadat die digter, deur 'n *redenering, wat hoofsaaklik berus op die verband tussen die woorde: weerlig en weerklank,* bewijs dat ieder mens 'n skuts-engel het, gee hij ons die indruk weer, wat 'n ortodokse preek oor die predestinasieleer op hom gemaak het, en kom tot die volgende uitbarsting (ek kursiveer):

Die wee, mij God, ek voel dit nog, die wee
Waarmee ek daardie kerkgebouw verlaat het;
*Dit het soos vure oor mij siel geskroei,*
*Soos wurme in mij murg geboor, mij brein*
*Laat brand soos koors.*

Sulke geswolle beeldspraak tref ons te baie aan bij van den Heever. Hij siet 'n huiningbekkie tril bo 'n blom:

Selfstandig soos die hoogste Englekoor!"

Die resensent spot hier met wat na sy mening swakhede is. Hy spreek sy oordeel nie juis nederig uit nie. Maar, soos Helps beweer, aanwesigheid van nederigheid in kritici is iets merkwaardigs! Hierdie tekortkominge word nie met 'n vergewende glimlag aangetoon nie, en dit stel die kritikus self oop vir kritiek.

Op onvriendelike toon gaan dr. Dekker verder met dieselfde gedig: „Later hoor ons (tog lijk dit of die waens nog nie vasgeval het nie!):

Die weedom van mij Engel rus op mij
En maak die groewe dieper; maar als ek weer
Gaan denk aan sij meelije, trouwe sorg,
Hoor ek sij vleuels pols in mij oor —

Oor die skreeuend-lelike „pols" sal ons liewer nie praat nie!"

Hierdie lang aanhalings (met wat nog later volg) uit die kritikus se studie, word opsetlik weergegee om aan te toon hoe baie op die gebreke gewys word en hoe min op die kunsgehalte of skoonhede in dieselfde gedigte waarin die tekortkomings in voorkom.

In die „skreeuend-lelike pols" sien Jonker 'n pragtige, kernagtige uitdrukking. „Dink maar aan die feit dat 'n geluid na die oortrommel gedra word deur die golfbeweginge van die lug veroorsaak deur die trillinge van die bron van waar die geluid kom. Die golfies slaan aan teen die trommelvlies, en dit slaan soos 'n polsslag in die oor!"

Vyftien jaar later — intussen het Jonker, Lydia van Niekerk, Haarhoff en M. S. B. Kritzinger gunstig geoordeel oor die digter se poësie — skryf dr. Dekker in *Literatuurgeskiedenis* oor die gedig *In die Park* as volg:

„Wat Van den Heever tot kunstenaarsuiting pers, is die stryd en botsing in sy siel.

Die raaisels van die lewe, die skynbaar redelose en woede van die godsbestuur verbyster hom; teen wat hy beskou as starre dogma, kom hy in hewige verset. Die gevolg is 'n ontwrigte lewensbeskouing, pessimisme, selfs sinisme. Hierdie sielestryd het die digter uitgebeeld in „*In die Park,*" die dramatiese monoloog waarin hy eie lyde objektiveer in 'n kranksinnige wat *uitstekend* geteken is in die *kronkelgange van sy malende gedagtes,* in sy *subtiele redeneringe* en skielike *hewige sieninge.*

Invloed van Browning en ook wel van Leipoldt kan hier gekonstateer word, *sonder dat Van den Heever se selfstandigheid skade gely het.*" (Ek kursiveer).

'n Gedig wat o.a., naas *Die Saunter*, verskil van mening uitgelok het, is *Lacrimae Rerum*. Afgesien daarvan dat dr. Dekker vroeër in hierdie gedig 'n beeld sien wat reeds deur Celliers gebruik is, kom die volgende vers:

„Doop jij jouw pen in 'n mensehart,"

voor as — onsin ! Dit is al wat die resensent van hierdie gedig noem. Ook E. C. Pienaar meen dat hierdie gedig 'n nagalm van Celliers se *Ironie* is. In sy aanval op Jonker se verdediging van hierdie gedig, antwoord dr. Pienaar weereens dat Toon van den Heever in sy gedig eerder die diepere bedoeling van *Ironie* aksentueer. Tog kon Jonker hom nie heeltemal van die gedagte losmaak nie dat Van den Heever wel aan *Ironie* gedink het toe hy sy gedig geskryf het en dat dit dus satiries van aard is. Sonder om weer op swakhede in dié gedig te wys, skryf hy later die volgende:

„Hy (Van den Heever) is ontvanklik vir natuurskoonheid, maar hy besing nie die natuur terwille van die natuur nie."

Hy stel die twee gedigte teenoor mekaar en voeg daarby dat, terwyl Celliers in sy gedig kla oor die roetine van die daaglikse sleurwerk, *sing* Van den Heever waar hy voorheen „onsin" geskryf het.

Dat Toon van den Heever in sy gedigte *Sondagmore* en *Die Blomme*, Celliers en Leipoldt onderskeidelik navolg, ontken die digter self in 'n brief (aangehaal uit: *Letterkundige Kragte*):

„Dit word ook gesê dat *Die Blomme* 'n navolging is van Leipoldt. As jy die gedig aandagtig lees, sal dit dadelik duidelik word dat sulke kritiek baie oppervlakkig is. Leipoldt se gedig oor blomme, ens., is beskrywend. In hierdie gedig het ek gladnie probeer om blomme te beskryf nie. Dit is 'n idee wat my in die Park getref het. Ek het my gevra toe die strome kleure en prag my so verbyster het: watter doel ?"

Nadat dr. Dekker — ons laat maar die uitweidings oor taalgebreke en uitdrukkingsvermoë daar — breedvoerig uitgewei het, kom hy later weer op die navolging terug en beweer die volgende:

„Van den Heever is ook nie 'n suiwervoelende digter in baie van sij gedigte, nl. die waarin hy Browning navolg. Die rede lê voor die hand: hij probeer hier 'n *denker* te wees soos Browning, *maar is hij wel 'n denker ?* Daarom doen partij van die gedigte amper Multatuliaans aan deur die skreeuerigheid." (Ek kursiveer).

Om die vraag te stel, is antwoord genoeg dat Van den Heever geen denker is nie. Maar hierteenoor stel dr. Kritzinger die volgende (wie is nou reg ?) dat Toon die eerste digter was wat ons *waaragtige filosofie* gegee het. Of die digter nou 'n oorspronklike denker is of nie, maak nie saak nie, solank hy 'n ou

gedagte in 'n nuwe en suiwer vorm kan klee. ,,Hele wysgerige en godsdienstige stelsels was dikwels net die samevatting deur 'n geniale persoonlikheid van gedagtes en verskynsels wat tevore bestaan het. Soms skuil die oorspronklikheid net in die nuwe manier waarop wat reeds bekend was, weer ingeklee word.... Nuut is alleen die wyse waarop ons bewus word van grondwaarhede in die lewe." (*Die Idee en die Taal*, C. M. van den Heever). Tenslotte vervolg dr. Kritzinger dat Toon *wel* 'n *denker is en ons laat dink*. Al wat dr. Dekker later in hierdie verband sê, is dat Toon, as gevolg van die invloed van Browning, nie sy selfstandigheid verloor het nie.

'n Verdere beswaar wat met die vorige saamhang, is die beskuldiging dat die digter *duister* is. Dr. Dekker het dit destyds as volg uitgedruk:

> ,,Gedigte soos ,,Twee en Een," ,,Wie in Glashuise Woon," is waarskynlik *vir die digter alleen verstaanbaar*. (Ek kursiveer).

Daar was wel ander wat dié gedigte verstaan het. Jonker meen dat ons geen reg het om 'n woord van blaam daaroor te rep as ons dit nie verstaan nie! Die grootheid van die kuns lê juis daarin dat elkeen 'n ander indruk kry van dieselfde werk — ,,maar al die indrukke is groots en skoon." Dr. Kritzinger is dieselfde mening toegedaan en beweer dat die digter soms duister is omdat hy nie met 'n omhaal van woorde skryf, dat hy nie na die leser afdaal nie en die lig net op die noodsaaklike laat val. Ons moet net grawe — die juwele is daar! In sy *Literatuurgeskiedenis* maak dr. Dekker geen melding van hierdie gedigte nie, behalwe dat hy konstateer dat Van den Heever se intellektualistiese neiging hom dikwels bring tot ,,duistere, gewronge verse waarin die betekenis moeilik op te spoor is..."

Ons kom tot die laaste beswaar van die resensent wat hy as volg bewoord:

> ,,Verder kon hij ons ook die *pedanterie* van die Latijnse opskrifte bespaar het." (Ek kursiveer).

Maar reeds vroeër het N.N. betoog dat die digter die ,,potjies-Latyn" agterweë kon gelaat het, want hy reken dat die digter met sy bietjie Latyn wil pronk. Dr. Kritzinger bewys dat die digter hom tuis gevoel het in Latyn en sê o.a.: ,,Van sy liefde vir die klassieke mitologie is smalend gepraat as die ,,ou rommel van heidense verlede." N.N. wou reeds vir die digter voorsê wat om te skryf. Ook dr. Dekker reken dat die digter beter sou gedoen het as hy ons ,,die pedanterie van die Latijnse opskrifte bespaar het." Hieroor spreek Jonker sy verbasing uit en is van mening dat die digter enigiets as opskrif kan kies sodat ons makliker later daarna kan verwys en wys daarop dat Shelley se ,,To a Skylark" net so wel ,,To a Crowing Cock" kon gewees het, ,,want daardie gedig is net so min oor 'n ,,Skylark" as oor

'n „hond". Hierby voeg Jonker nog die volgende: „'n Mens sou mnr. Dekker in die gees van sy eie woorde wat hy in die begin oor resensies skrywe, kon toevoeg dat hy die harigheid van die buitekant van die klapper kritiseer en die heerlike vrug daarbinne mis!" Hoe dit ookal is, dr. Dekker en ander het die bundel beoordeel na die inhoud, na die gedagtes wat dit bevat, en nie ook en veral na die gedagtes wat dit opwek nie!

Ook prof. Haarhoff het gevoel dat dit tyd was om 'n lansie vir die poësie van die digter te breek. Hy gee vervolgens 'n lang bespreking oor die uitheemse en sê o.a.:

„Daar bestaan 'n neiging om alle Afrikaanse poësie wat nie òf oor die natuur òf oor patriotiese en nasionale gevoel handel nie, te veroordeel as uitheems. En ons dien die energieke en entoesiastiese vertoog van mnr. Jonker hartlik te verwelkom .... Om „Pedanties!" te skree so gou as ons 'n klassieke aanhaling of wending bespeur, is eenvoudig slegte kritiek."

Nadat prof. Haarhoff uitgewei het oor die erfenis van ons taal en hoe dit terugvoer na die Middeleeue, na Rome en Griekeland, kom hy tot die volgende slotsom:

„Die Afrikaanse digter is vry om oor alle wêrelddele en alle tye te sweef — mits hy eg voel en verstaan. Sal hy daardeur sy Afrikaanse kenmerk verloor? Nee, die feit dat hy Afrikaner en digter is, sal 'n besondere kleur gee aan alles wat hy skrywe. Hy sal die wêreld sien van die standpunt van die Afrikaner."

Hierdie gedagte dien as 'n afdoende antwoord op N.N. se versugting dat die digter in die eerste plek vir Afrikaners moet skrywe! Hy moes maar net gelees en geniet het en daardeur sy gees verryk het.

Plaas ons nou dr. Dekker se resensie in die *Literatuurgeskiedenis* teenoor die van *Die Banier,* dan is die verskil in oordeel opvallend. Waar dit vroeër 'n „pedanterie" was om uitheemse name en opskrifte te gebruik, heet dit nou: „Deur daardie breë belangstelling bring hy *nuwe motiewe in ons letterkunde*: uit die klassieke, die Germaanse verlede, die Madonnadiens." (Ek kursiveer).

Eers aan die einde van sy bespreking in *Die Banier* kom hy daarop neer dat daar wel „deeglike mooi dinge in hierdie bundel is" en as voorbeeld noem hy die volgende: *Sondagmore, Herdenking, Biebleblom-se-Berge, Die Kus, Die Hoëveld.* Nadat hy 'n paar reëls aangehaal het uit genoemde gedigte en die leser daarop gewys het dat „*mooi* is die wijse waarop hy die stemming verbreek: dis is *juis* gesien," 'n emosie „waaruit *waaragtige ontroering* spreek," „mooi siening van dinge," „*mooiheid* van siening en van klank." (Ek kursiveer) — kom hy op die niks-seggende en afgeleefde voorspelling: „So 'n sonnet (Die Kus) gee ons goeie hoop vir later," of: „Daar lê in opgeslote 'n belofte van iets mooiers, iets suiwerders."

Dit is dus hier in die ooglopend dat die kritikus nagenoeg 'n bietjie meer as een kort paragraaf wy aan die „waaragtige" poësie in die digbundel.

Met 'n gevoel van onmiskenbare pedanterie roep die kritikus die digter aan die einde van sy kritiek die volgende toe wat tegelyk as vermaning boonop moet dien:

„Ons roep hom daarom toe: *wees* vóór alles jouself!"

In die laaste helfte van die aangehaalde reël vat die kritikus nogeens saam wat hy reeds voorheen gesê het, naamlik dat Toon ander nagevolg het tot nadeel van sy eie oorspronklikheid en selfstandigheid. Ons weet nou reeds dat die resensent later anders hieroor dink en vasstel dat die digter wel invloed van Browning en Leipoldt ondergaan het, maar *„sonder dat Van den Heever se selfstandigheid skade gely het."* (Ek kursiveer). Daarby het ander alreeds vroeër daarop gewys dat Toon 'n nuwe geluid in ons letterkunde gebring het en dat sy gedigte *nooit benede peil* is nie.

Een ding is duidelik: hoewel die kritiek in *Die Banier* ons baie min insig gee in die werk van Toon van den Heever of ons in staat stel om hom beter te waardeer, leer ons tog die kritikus beter ken as die bekritiseerde.

Kyk ons nou terug na die twee resensies van dr. Dekker, vind ons kortliks die volgende: Die eerste is afbrekend, die tweede meer opbouend. Vroeër skrywe hy 'n hele resensie waarin hy byna uitsluitlik die „potlood-en-rooistreep"-metode volg. Later kry ons die omgekeerde: Hy neem die kunstenaarspersoonlikheid as uitgangspunt en wys op die poëtiese gehalte van die gedigte en maak net in die eindparagraaf melding van die tekortkominge.

Vroeër het hy dit nodig geag om 'n lang uiteensetting ter inleiding te gee oor die gangbare opinies van tydgenote oor die werk van die digter, d.w.s. sommige meen die bundel bevat „die beste poësie wat die Afrikaanse lettere nog opgelewer het." Diegenes sou ook so ingenome wees met alles wat ons eie is dat ons partymaal tyd het vir niks anders nie; dat ons die *produkte van ons eie digters en skrywers bewonder as die allerhoogste kuns.* Die resensent is van opinie dat dit vir ons nie meer nodig is om só op te tree nie — en hy werp hom dan ook in *teen* daardie heersende menings en wys *daarop in hoeverre ons kritiek tekort skiet* en pas dit toe op die werk van Toon van den Heever.

In sy latere resensie vind ons wat dié punte betref ook die teenoorgestelde. Was hy destyds instaat gewees om saam met die openbare mening te praat, dan sou dit nie nodig gewees het om later daardie opinies goed te keur nie. Teenoor sy vorige inleiding neem hy later die volgende standpunt in:

„Ons was in die voorgaande 'n bietjie breedvoerig in ons poging om Van den Heever se *digterspersoonlikheid en tempera-*

*ment te teken.* Nes by Leipoldt, aan wie hy in sommige opsigte verwant is, is dit by iemand van sy *siele-struktuur* nodig om 'n beeld daarvan te vorm." (Ek kursiveer).

Ons weet nou reeds watter beeld die kritikus vroeër van die digter gegee het! Nou vind dr. Dekker dit nodig om *langer* stil te staan by die *„digterspersoonlikheid* en temperament" van die digter, omdat dit onmisbaar is vir 'n duidelike beeld by iemand van sy sielestruktuur. Vroeër was dit *nodig* en was hy *oortuig* „dat die digter self meer *prijs* sal stel op 'n skerpe aantoning van sy feile as op 'n ophemeling van sy deugde." Eers het die digter nie eintlik 'n eie klank openbaar nie, geen digterspersoonlikheid gehad nie, vanweë sy navolging. Of die digter met die kritikus hieroor eens was, sal ons nog aandui.

Die resensent was hier negatief in sy oordeel; in sy latere studie ewewel positief en ten slotte in 1943 heeltemal te positief. Wat die publiek van die kritikus verwag het, was nie 'n volslae objektiewe oordeel oor 'n tydgenoot nie, maar dat hy in sy studie 'n *strewe* sou openbaar om die hoogs moontlike mate van objektiwiteit te bereik. Anders uitgedruk kan ons sê dat die kleinste mate van objektiwiteit baie meer waarde sou hê as die grootste mate van subjektiwiteit. Wanneer die resensent dan nie in sy strewe slaag nie, dan sal niemand hom vir sy mislukking blameer nie! Maar van so 'n poging merk ons niks in die kritiek van *Die Banier* nie.

Die gevolg van die oordeel in laasgenoemde blad was dat 'n uitstekende digter vir goed gaan swyg het of liewer: daardie resensie was die grootste oorsaak van die digter se swye, al het hy weer enkele gedigte deur bemiddeling van Die Skrywerskring gepubliseer. Maar hulle was nie nuwe verse nie. In 'n brief aan Die Skrywerskring (1943) sê hy die volgende:

„Bygaande stuur ek vyf gedigte wat ek uit 'n laai gesnuffel het. Hulle is baie oud, ek meen omtrent 20 jaar!

Ek kan hulle byna noem gedigte uit my prille jeug! Waarom hulle nie die lig gesien het nie weet ek nie — miskien omdat hulle ontstaan het net toe Dekker my oortuig het dat ek geen digter is nie."

Só het die kritikus destyds geoordeel, en só is 'n digter die swye opgelê. Nou lyk dit bietjie snaaks dat die resensent later weer 'n gunstige oordeel uitspreek. Die gevolgtrekking waartoe ons geraak nadat ons die eienaardige oordeelvelling in *Die Banier* plaas teenoor dié in *Literatuurgeskiedenis,* is die volgende: ons as studente, leerlinge en die oningewyde massa word deur die kritiese frontveranderings op die dwaalspoor gebring, ons begin die betroubaarheid van die kritikus in twyfel te trek. Hierdie twyfel aan die betroubaarheid van die kritikus (soos blyk uit die vergelyking van die twee resensies), kan ons nog verder deurtrek in die volgende:

In sy inleiding tot die studie in *Die Banier* skryf dr. Dekker o.a. dat ons so ingenome „met alles wat van onsself afkomstig

is, dat ons partijmaal tijd het vir niks anders nie. As ons die voortbrengsels van ons eie digters en skrywers lees is ons dikwels *geneig om dit te bewonder as die allerhoogste kuns.* Ons het in ons jong letterkunde seer seker *verdienstelike kuns*: ons het Totius, Leipoldt, Celliers, Langenhoven, Preller (die laaste twee as prosaskrijwers) — om maar net die vernaamstes te noem." Ons merk dus hier dat Toon van den Heever nie eers as 'n verdienstelike kunstenaar saam met die ander genoem word nie. En hy waarsku verder: „Maar laat ons 'n *oog vir verhoudinge* hê, laat ons begryp dat hierdie kunstenaars maar 'n *klein plekkie beslaan in die wêreldliteratuur.*" Nou merk ons ewewel dat die kritikus in sy *Literatuurgeskiedenis* alreeds Toon van den Heever op 'n hoë plan plaas, want waar hy vroeër nie eers langs Leipoldt gestel kon word nie — sê hy later o.a. die volgende: „Van die moderne gees in ons digkuns is hy *naas Leipoldt en later die Louws die beste verteenwoordiger . . . .*" Maar hy gaan nog verder en konstateer in die Jaarboek van die Afrikaanse Skrywerskring (1943) die volgende: „Wel is daar nog weinig wat uitstyg bo die tipiese van eie volk en tyd tot meer universele betekenis, maar daar is tog reeds *figure en werke* wat vir ons van waarde sal bly *as openbaring van menslikheid en as uiting van wat daar gedurende dié jare in ons volk geleef het.* Dit is veral die geval in ons poësie, in die gedigte van Marais, in „Oom Gert Vertel" en „Ragel" en in verse van *Toon van den Heever.*" (Ek kursiveer). Hier merk ons dus onomwonde die veranderde standpunt van die kritikus in sy oordeel oor dieselfde digter. Eers het Toon geen genade in sy oë as digter gevind nie en is hy afgekam as 'n minderrangse kunstenaar wat 'n bundel die lig laat sien het met maar min poësie. Later word hy verhef en gelykgestel naas Leipoldt en die Louws. Dit bring ons in die war wat die juistheid van sy oordeel betref en sy *sin vir verhouding.*

Na aanleiding van al die voorgaande ontstaan met reg die volgende vraag: As dr. Dekker eers 'n vernietigende kritiek uitspreek oor Toon van den Heever en later weer gunstig oordeel, sal hy nie ook weer sy opinie verander ten opsigte van N. P. van Wyk Louw nie (om W. E. G. Louw maar buite beskouing te laat)? In die Skrywerskring se *Jaarboek* van 1943 sê hy o.a. dat ons „in Van Wyk Louw 'n *figuur van Dietse betekenis besit.*" (Ek kursiveer). Maar dit is nie al nie. In *Ons Eie Boek* van Maart 1943, waarin hy *Gestaltes en Diere* van Van Wyk Louw bespreek, lees ons dat: „Die meesterstuk van die bundel is „Die Hond van God," die felste, die mees indringende dramatiese monoloog wat ons besit, en waarvan ek ook *in die Dietse letterkunde die gelyke nie ken nie.*" (Ek kursiveer). En ten slotte: „Hy skep hier as oorspronklike digter die geheimenisse van eie sielelewe *om tot sterk universele kuns, wat geplaas kan word naas die beste wat die afgelope jare in Nederland gelewer is* — en die Nederlandse digkuns van hierdie eeu neem 'n hoë plek in in die

poësie van Europa." (Ek kursiveer). Ten spyte van die feit dat van ons kritici hulle vingers alreeds so verbrand het, kry ons hier weer die kritikus wat 'n „lied aanhef"— ja, met sy kandidaat en al vir die onsterflikheid! Afgesien daarvan dat ek wonder of die kritikus nie oor sowat vyftien jaar 'n vernietigende kritiek oor Van Wyk Louw sal uitspreek nie, dink ek tegerlykertyd daaraan of sy sin vir verhoudinge, wat hy van ons ander verlang het, in dié geval aanwesig is? Ons kritici wil gedurig hê dat ons skrywers hulle moet verbeter, maar word hulle self beter? Vroeër was dr. Dekker se oordeel oor Toon van den Heever *te negatief* en nou in die geval van Van Wyk Louw weer *te positief*. Dit is gewaagd vir 'n kritikus om sulke vergelykings te maak wat alleen aan die tyd moet oorgelaat word. Veral omdat dit moeilik is om 'n wetenskaplike oordeel oor 'n tydgenoot uit te spreek, het ons des te meer rede om te glo dat die tyd alleen sal bepaal of 'n digter van Dietse of Europese betekenis is of nie.

Sulke gevolgtrekkings soos die wat dr. Dekker bereik in sy kritieke in *Die Banier*, die *Literatuurgeskiedenis*, *Die Jaarboek* en *Ons Eie Boek*, asook sy gereëlde resensies in ander tydskrifte, laat ons nou met meer klem as ooit te vore daardie woorde in *Die Banier* onderskryf:

> „Wat ons nodig het is 'n *leier*, ons kritiek moet 'n leidende kritiek wees. Mag dié leier eerlang opstaan."

# *Waarde van Letterkundige Kritiek vir Ons Skrywers*

*In die laaste tyd is soveel kritiek uitgeoefen op die onbetroubaarheid en waardeloosheid van 'n deel van die Afrikaanse kritiek dat die Redaksie dit goedgedink het om aan 'n aantal van ons belangrikste kunstenaars te vra of hulle enige baat gevind het by beskouings oor hulle werk. Hulle antwoorde volg hier.*

JOCHEM VAN BRUGGEN:

Op die vraag van die redaksie van die Skrywerskring-Jaarboek: „Was die letterkundige kritiek wat oor my werk verskyn het, vir my as skrywer van enige waarde?" kan ek in kort antwoord: ja, beslis! Daarmee kan ek volstaan. Omdat dit miskien jong skrywers met onmiskenbare talent kan bemoedig om te volhard, wanneer hulle eerste werk moet les opsê, wil ek my antwoord met my raad opvul.

Jeugdige talent is meesal fyngevoelig en baar. Jou eerste werk is vir jouself baie mooi en wanneer dit deur kritiek vergruis word, voel jy lelik sleg daaroor. Gelukkig het my jeugdige talent op vergevorderde leeftyd ontwaak, sodat my fyngevoeligheid deur mensekennis en verstand getemper, geen staking veroorsaak het nie. Ek het geleer en deurgedruk.

Daar is kritici wat die naam nie werd is nie, omdat hulle 'n stokperdjie ry, of een rigting as volmaak beskou en hulle eie kunsopvatting daarop na hou omdat hulle ons Suid-Afrikaanse volk en toestande nie verstaan nie, ons aard en karakter hier wil aanpas en opsweep met en na die felle fanatieke dekadensie van Europese volke en ons letterkunde wil vergelyk met die groot werke van die Westerse beskawing. Hulle is honderd jaar te oud vir ons; hulle rigting is onnatuurlik. Hulle vind jou koers knopperig, te vleiagtig, al sien hulle mooi gelyk plekke in jou pad. Hulle verstaan jou nie, en al voel jy bra sleg oor hulle kritiek, laat hulle links lê en wees verdraagsaam. Dis wat ek gedoen het en dit het my beter laat skryf; nie soos hulle dit wil hê nie.

Daar is kritici wat onmoontlik hulle in die plek van 'n skrywer kan verplaas. Jy ken jou werk die beste; wanneer jy na ingespanne dink- en sitwerk, wat jou laat sweet, oortuig is dat dit so moet wees soos jy dit daargestel het, durf geen kritikus dit omkrap nie; doen hy dit, dan torring hy aan jou siel. Ek het 'n paar keer met so'n eiewyse artikel te doen gehad. Al raad wat ek gee is: steek jou pyp op en vergeet hom. Hy kan jou niks leer nie. Die soort het my koppig gemaak en voor die pyp 'n paar knope met my swak stembande laat draai. Wetenskaplikes sê: dis gesond!

Daar is kritici wat jou geslagsregister nagaan. Het jou wieg

toevallig in die Lae Lande by die see gestaan, dan staan hulle kritie by die wieg. Van hulle hoef jy glad geen notisie te neem nie. Vir my is daardie mense kinderagtig, totaal onbevoeg om te kan beoordeel.

Daar leef iewers in ons land 'n bekrompe mens, 'n seker oom Taalwag, wat so oulik op sy stomp kan sit en waghou oor ons taal en welmenend omdat hy die stokperdjje ry, sy taalgehoor hier voor hom sit en verveel in die belang van die jeug, wat grammatika moet leer. Ek dank die vader dat ek my grammatika vergeet het; die taalreëls is uit my kop uit, maar ek voel hulle inwendig, iewers op die plek waar my siel moet sit. Ek skryf soos ek voel; my manuskripte word deur manne, soos oom Taalwag persklaar gemaak om aan die grammatika te voldoen. Wanneer die grondige oom my werk deursnuffel en uitpluis en my geslagsregister naslaan, en so deeglik op sy stomp vir die taalgemeenskap lesgee, dan klim ek met my ou liggaam in 'n boom neffens hom en sê by myself: jy is darem 'n doring van 'n didaktikus, 'n foutlose foutsoeker, 'n skerpsinnige skoolmeester, maar 'n prul van 'n pedagoog !

Daar is kritici wat opbou, al kam hulle jou af, wat onpersoonlik, sonder aansien van die skrywer, die bloei van ons letterkunde bevorder en slegs uit die hoek van hulle linkeroog die wêreldliteratuur daarby betrag. Hulle kan verdoem, maar jy voel dat hulle reg is. Die kritiek van hulle, wat omtrent maar 'n kwart dosyn tel, het my die wêreld se goed gedoen, al was ek in die begin verslae en al het ek baie beteuterd staan en rondtrap. Ek het gaan nadink en ek het geleer. Hulle het my op 'n vaster koers gebring, meer ewewig aan my gedagtes gegee en nuwe velde vir my oopgemaak.

Ek verwelkom die kritiek van ons bekwame, eerlike kritici, wat hulself en die skrywer opsy sit.

Toon van den Heever:

Die kritici? Onvrugbare hane wat luidkeels saamkekkel — nugter weet waarom.

D. F. Malherbe:

In 'n mens se aanleg is van vooraf gegee sekere stilistiese bepaaldhede wat vanself tot uiting kom met dwingende hardnekkigheid, en in 'n mens se verbeeldingsgevoel is gegee die toon waarin die leidende gedagte tot ekspressie sal ryp. Hierdie gegewendhede bepaal die kunswerk in al sy aspekte en is tegelykertyd die antwoord op die tradisionele geklets oor Malherbe se lirisme.

Kritici en kritikasters het soms met 'n mate van selftevredenheid vasgestel dat ek in 'n bepaalde werk minder liries geartikuleer is en 'n gelukkige nadering openbaar tot die sogenaamde werklikheid, sonder om te verstaan dat die vlak waarop die siening beweeg, nou heeltemal anders is. En dit geld eweseer van

karakterbeelding. Later blyk dit dat die ou euwel maar nog ewe hardnekkig nuwe lote skiet. Die tekortkominge wat die skrywer self kennis van dra, sien die beoordelaars natuurlik nie.

Daar is maar net een reël: Die kunstenaar moet homself getrou bly.

Totdat die kritiek dieper delwe, sal hy helaas! nie tot die kennis van die waarheid kom nie.

J. F. W. Grosskopf:

Dit is glo van die soort uitvraery wat jy in die Ek-vorm moet beantwoord .... en waarvan die tronke so vol is. Eers het ek nie bra lus gehad om daarop te antwoord nie. Maar ek verstaan dat aan heel-party medesondaars dieselfde vraag gerig word. En as ekonoom stel ek altyd belang in die statistiese resultaat by 'n betreklik verteenwoordigende monster. Dis byvoorbeeld deel van my beroepswerk om duisende boere kort-kort uit te vra oor wat hulle glo dat die vooruitsigte van hulle gesaaides is.

Daarom het ek besluit om saam te speel — ook omdat ek aan goeie en beleefde vriende nie 'n bot afjak wil gee nie. Tog vrees ek (om aanstellerige wetenskaplike taal te gebruik) dat „die resultaat in my geval betreklik negatief" sal wees. In die stilligheid dink ek byna dat die vraers self bietjie twyfel koester oor die werklike invloed van die kritiek.

In die eerste plaas het ek die paar letterkundige werke wat ek gepleeg het, óf vir eie plesier geskrywe, of omdat ek verwaand gemeen het dat ek ook vir ander mense iets op die hart het. Nou glo ek glad nie dat so iemand juis iets beters voortbring as dié wat daarmee hulle lewe moet maak nie. Inteendeel. Ek was self vier-vyf jaar lank 'n koerantskrywer wat met sy skrywery sy brood moes verdien. In dié tyd het ook van my eerste meer eersugtige letterkundige werk ontstaan, — miskien as onbewuste poging om my siel te red. Want *betaal* het Afrikaanse letterkundige werk in dié dae nog nie. Die drukkoste van die eerste oplaag van „'n Esau" (vyfhonderd eksemplare) het ek nog self op my geneem. En met sulke arme kunstenare soos Pierneef en Erich Mayer, het uit vriendskap gratis die illustrasies daartoe bygedra.

Ten tweede het ekself, ongelukkig, eerlik geen aksie teen die letterkundige kritiek nie. In vroeër jare het ek myself nogal op dié gebied gewaag — en by Langenhoven, byvoorbeeld, lelik deurgeloop omdat my oordeel oor „Die Vrou van Suid-Afrika" (in teëstelling by my waardering van „Die Hoop") vir hom pedanties en onbillik gelyk het. Hy het in *De Burger*, wat onversigtig genoeg was om my resensie in die *Volksblad* oor te druk, tipies daarop reageer. Miskien, as die vismotte nie intussen die kis geokkupeer het nie, bestaan daar ergens ook nog 'n Langenhoven-brief van omtrent elf bladsye waarin hy aan my persoonlik my sondes omstandig opgenoem het.

Hulle sê, een boef het altyd 'n toegeeflike hart vir 'n ander boef; dus kon ek nog nooit vir 'n ander kritikus regtig kwaad word nie. En merkwaardig (miskien dat hulle intuïtief by my dié boefskap aangevoel het), kan ek nie kla dat die offisiële kritiek my ooit onbillik behandel het nie. Om die waarheid te sê, ek het eenmaal teenoor 'n goeie vriend gekla omdat een van hulle, wat my simpatiek geprys het, selfs dinge geprys het waarmee ekself glad nie so ingenome was nie — dog juis dié punte wat eerlike poging en geesdrif geëis het, nie noemenswaardig gevind het nie.

Dankbaar word dus erken dat die letterkundige kritiek my nog altyd genadig behandel het — my daardeur moontlik in my kwaad gesterk het. Partykeer vrees ek in my enigheid, dis omtrent soos ek in my joernalistedae met lof sou geskryf het oor die Dingaansdag-,,konsert" in die een of ander plattelandse dorpie: ,,Die eerlike wil en strewe, die nobele gesindheid, ensovoorts, ensovoorts."

Dus het ek maar my eie gang gegaan; dikwels vir jare geen lus gekry nie; dan weer geskrywe vir my eie plesier — of omdat ek my verbeel het dat ek iets had om te sê. Net een ding het ek (afgesien van alle kritiek) altyd probeer. Dit was om, soos 'n behoorlike ambagsman, my eie werk tot eie bevrediging skoon en sorgvuldig af te werk. Dit, glo ek, het die beste kritici ook gewaardeer.

Met opregte dankbaarheid wil ek *dit* egter noem: Die private kritiese vriende (veral eer iets gedruk is) was vir my dikwels tot waardevolle hulp en raadgewing gewees. *Die beroepskritiek* oor die geheel het my hoogstens op foute gewys of daarteen gewaarsku — moontlik ook aangemoedig. My eie koers het dit nie beïnvloed nie.

Maar is dit nou eintlik — vra ek my af — in die geheel, taak van die kritiek om die skrywer se rigting te beïnvloed? Ek meen die letterkundige kritiek is maar eintlik daar om aan die lesende publiek leiding te gee, en as dit kan hulle die goeie te leer waardeer. Selde tree daar onder die mense die groot begenadigde kritiese gees op wat 'n breë tydsrigting help bepaal. Nouliks kan ons vandag reeds op so 'n figuur hoop.

Die geestige Amerikaanse kritikus H. L. Mencken het gesê: ,,In all history there has never been, to my knowledge, a single practitioner of any art who, as a result of ,constructive' criticism, improved his art."

MIKRO:

Ek wil graag in hierdie bespreking u soveel nuttige inligting as moontlik gee en terselfdertyd alle reg teenoor ons letterkundige kritici laat wedervaar.

Myns insiens kon die kritici nie soveel vir my beteken as moontlik vir ander skrywers nie daar ek geen taalstudie ooit gehad het en hulle daarvan nie bewus was nie.

Kyk, as 'n vakman knoei dan kan daar 'n paar redes voor wees: geen respek vir sy werk, slegte materiaal, lae lone, ens. Word hy op sy vingers getik, sal hy sekuur weet waaroor dit is sonder dat gespesifiseer word. Met my is die geval anders. As hulle tik moet hulle spesifiseer. Ek is geen vakman nie.

Gedurende my skrywersloopbaan is ek verskeie kere op die vingers getik (a) in geskrewe resensies (b) persoonlike gesprekke.

Laasgenoemde was nog altyd van nut selfs as dit van 'n leek kom, want dan word sy standpunt uit my vrae vir my diudeliker.

Ek moet nou sommer ronduit sê dat ek nog nei veel waarde uit die resensies gehaal het nie. Ek sal my redes hiervoor uiteensit.

(a) Die resensie was nog altyd van so 'n aard dat dit nie in my bepaalde behoefte voorsien het nie. Ek bedoel: Daar is gewoonlik 'n lang relaas oor die verhaal. Die ken ek. Ek het dit dan self geskryf. Dan volg 'n pagina of twee oor die kommas en ander leestekens. Daardie gedeelte behoort die taalamptenaar van die uitgewers te lees, want dis sonder enige uitsondering sy foute en nie myne nie. Tien teen een volg dan 'n relaas oor Styn Streuvels en ek ken die kêrel nie.

(b) In die plek daarvan sou ek liewer 'n bespreking as volg wou sien. (i) Hierdie skrywer toon tegnies die volgende gebreke. Dui hulle dan aan. Toon hierdie gebreke in die huidige en vorige werke aan. (ii) Bespreek dan die inklee van die verhaal; metodes deur hom gebruik en watter sukses jy daarmee kan behaal. (iii) Bespreek dan asb. die verdienstelikheid nie soseer van die spesifieke roman as van die skryfmetode. Kyk, 'n skrywer moet weet waar hy geslaag en waar hy gefaal het.

(c) En hieraan het ek 'n broertjie dood. Ek het al geskryf vanaf twak tot by gemors en altyd het hulle dit getrou aan dieselfde kêrel of kêrels vir resensie gestuur. Pers A stuur dit aan prof. B, Pers B aan prof. C en al die verskillende soorte lektuur en literatuur aan dieselfde kêrel. Elke pers het sy man. Foeitog ! Waarom die verpligtings ? Laat die kêrel ook 'n slag vir sy geld werk !

Ek dwaal af. My mening is dat alle spanningsverhale na mense gestuur moet word wat die vereistes daarvoor ken en eerbiedig; die liefdesverhale ingelyks, religieuse romans na die regte kwartiere en die roman na mense wat ken en eerbiedig, ensovoorts.

Dis seker die grootste sonde nog ooit teen my gedoen en dis nie eens die skuld van die kritici nie.

Een van die skerpste kritieke teen die kleurlingwerke het van 'n kêrel gekom wat kleurlinge nie ken nie en wat nog te sê hulle verstaan en simpatiek begryp. Teen „Huurlinge" het iemand uitgevaar en sy gal kwytgeraak wat onderwys, plattelandse dorpe en onderwystoestande nie ken nie.

(d) Nou 'n paar woorde oor die „pennylicks." So noem ek party gunstige kritieke. Sondig hul nie soms om vergelykings te maak met die beste wat oorsee verskyn nie? Is ek dan nie eers 'n wêreldburger en skrywer as my kuns uitstyg bo die „made in South Africa" stempel en dit die draer is van 'n gees wat geen nasionaliteit ken nie? Die gevaar is dat jy so dikkop kan kry.

(e) Resensente oor my werke in die verlede het dikwels stilgestaan en uitgewei oor verdienstelike gedeeltes, maar ek wil hê hulle moet die gebreke ook so met kapittel en vers aantoon. Dit doen hulle egter nie.

(f) Die klein sondes. Ek sal 'n paar aanhaal uit resensies oor my werke.

„In *Rou Rieme* gee hy ons 'n sestal sketse uit die lewe op Rooiwal, waarvan *twee* uit die kleurlinglewe."

„Die Ruiter in die Nag" is nognie „Toiings nie." Bid jou aan! Juister sou wees: Dít sou konkrete waarde gehad het, vir my *en* die uitgewers. 'n Vergelyking tussen Ruiter in die Nag en Toiings!

Die komiekliksté van alles vir my was die volgende: „Toiings deur Mikro. *Nasionale Pers* 5/-."

Vergewe tog maar die persoonlike kleur van die antwoord. Hulle sondes skyn my sondes ook te wees.



# *Die Skrywer en sy Taal*

deur

Prof. T. H. LE ROUX.

Die taal van die skrywer kan in ons kulturele lewe 'n groot rol speel — ten goede, maar ook ten kwade. Ons spraakgebied is groot, maar die aantal sprekers na verhouding klein, sodat dit maklik is vir die skrywer om hulle te bereik. Hierby mag veral nie vergeet word nie dat vir ons land — in afwyking van ander lande — boeke vir eksamendoeleindes voorgeskrywe word, so nie vir die hele land nie, dan minstens vir 'n ganse provinsie. Ten gevolge hiervan kom die taal van die boek noukeurig onder die oog en word nagevolg.

Hierop word moontlik geantwoord dat die gevolge van minder goeie taal darem nie so groot is nie, want die Spraakmakende Gemeente laat nie toe dat sy taalgebruik verontagsaam word nie, dat die taaleie willekeurig verwring word deur dese of gene, hoe geleerd of gevierd hy ook mag wees nie. Tog bly die gevaar bestaan. 'n Taalwet, die reël wat die bou van sowel die woord as die sin aangee, moet voortvloei uit die spraak self en mag nie van buite aan hom opgedring word langs die weg van abstrakte redenasie nie. Gedink mag ewenwel volstrek nie word dat 'n taal onafhanklik langs eie lyne ontwikkel, soos 'n plant in die natuur nie. Taal is 'n sosiale verskynsel; hy bestaan ter wille van die gemeenskaplike omgang, maar juis daarom mag hy ook nie gedink word los van die gemeenskap wat hom besig nie. En die skrywer is ook 'n lid van die gemeenskap, van die Spraakmakende Gemeente, en daarby 'n bevoorregte lid, wie se invloedsfeer insake taal groot is en verreikende en blywende gevolge kan hê — ten goede, maar ook ten kwade.

In ou kultuurlande word die afwykende gebruik van 'n skrywer nie sommer 'n deel van die taal nie. Dit lok moontlik afkeuring uit, of verskaf plesier, maar 'n geykte gebruik word nie so maklik daardeur verdring nie. Vir die groot publiek bestaan daar reeds 'n min of meer vaste taalweg waarvan hy hom nie sommer laat afvoer nie. Hy besit 'n mate van selfstandigheid en weet om 'n koers te hou; ook voel hy — al kom dit nie juis by iedereen tot volle bewussyn nie — dat daar so iets bestaan as eenheid in verskeidenheid. By ons is die omstandighede heeltemal verskillend. Ons land is groot, maar ons inwonertal gering; die vastigheid insake taalgebruik van ou kultuurlande besit ons nog nie; ons is belus op kritiek, maar laat ons nietemin maklik lei deur diegene na wie ons opsien. En die persoon na wie ons opsien, is veral die skrywer. Wat die publiek betref, dink ek hier meer aan die massas daarbuite as aan die skoolgaande en studerende jeug: hulle is baie vatbaar vir indrukke en hulle hang

aan hulle segsman. Hulle is veral die sprekers wat ontvange taalgewoontes oorbring en bestendig.

Ons weet, die kunstenaar is vry en ons gun hom sy vryheid. Ook die literêre kunstenaar wil ons nie aan bande lê nie. Laat hom die taal knee en uitbou. Taal en styl is een en die styl is die kunstenaar self. Verskeidenheid sal daar dus wees, maar ook in verskeidenheid is daar eenheid. Laat die skrywer egter sy taal steeds goed versorg en die leser niks aanbied wat in stryd is met die erkende taaleie nie. Tereg sê Jacques Perk:

„ De ware vrijheid luistert naar de wetten."

(Aan de Sonnetten).

Dis nie moeilik om voorbeelde van foutiewe taal by ons skrywers aan te wys nie. Ons vind *wie* as relatief i.p.v. *wat*, bv. „mense *wie*"; die besonder steurende *omskep* i.p.v. die skeidbare *omgeskep* ontmoet ons dikwels „die saak is *omskep*"; vorme soos *berugt, besorgd, vertraagd* is nie seldsaam nie, hoewel die bou van die Afrikaanse woord vereis *berug, besorg, vertraag*: frikatief plus eksplosief op die end is teen ons woordbou, terwyl die omgekeerde volgorde doodgewoon is, bv. *iets, niks, raps*, ens. (dis waar, op hierdie punt is ons Woordelys self nie sonder skuld nie, maar waarskynlik kom die saak tereg in die volgende druk); dikwels tref ons die gogga aan „ 'n beroep, 'n betrekking *bedank*," terwyl ons taaleie voorskrywe *bedank vir*; nie alleen anglisismes is volop nie, maar steurende en volkome onnodige neerlandismes word aan ons opgedring, soos „iemand *aanry*" waar bedoel word „iemand *raakry*"; op elke bladsy, meermale in iedere paragraaf word ons taalgevoel geweld aangedoen deur die kunsmatige en uiters hinderlike teëstelling van *hul* net as besitlike, *hulle* daarenteë enkel as persoonlike voornaamwoord. In die onlangse verskene, seer aan te bevele werk „Die Afrikaanse Kinderensiklopedie" lees ons in die artikel van dr. Scholtz oor „ Die Mens se Taal" die volgende woorde: „Sommige mense wil hê dat ons in Afrikaans 'n verskil moet maak tussen *hul* en *hulle*, terwyl ons in werklikheid die twee vorms van die woord deurmekaar gebruik *as ons natuurlik praat en skrywe*" (ek kursiveer). Presies; maar ten spyte van hierdie volkome juiste opmerking vind ons in die betrokke artikel — en ek vermoed in die hele werk — konsekwent *hul* enkel as besitlike, *hulle* alleen as persoonlike voornaamwoorde. Wat 'n ironie, maar ook wat 'n jammerte !

Waar hierdie steurende taalverdraaiïng vandaan kom, weet ons nie, maar oornag word ons deur hulle oorval en hulle gebruiksfeer word uitgebrei met onrusbarende snelheid. Daar word blykbaar samesprekings gehou en ooreenkomste getref. Wat die stuk van *ismes* betref, ek is geen „uitruiker" daarvan nie. Daar is van hulle wat ingewortel is en dele van ons taal geword het, soos die anglisisme *pad gee*; daar's ander wat onvervangbaar

is en daarom in 'n wesenlike behoefte voorsien, soos „'n persoon *afsien*," maar 'n volkome oorbodige isme soos „iemand aanry" waar bedoel word „iemand raakry" doen ons taal geweld aan. Die Nederlandse taal is vir ons 'n bron van onskatbare waarde; deur uit daardie bron te put so dikwels as daar noodsaak toe bestaan, verryk ons ons woordeskat en leer ons fyner onderskeie in woordbetekenis en gevoelswaarde, almal middels waardeur ons jong, maar groeiende Afrikaanse kultuur beter tot sy reg kom. 'n Nederlandisme mag egter nie gestel word in die plek van 'n geykte Afrikaanse taalgebruik wat bowendien volkome in die behoeftes voorsien nie. Dan beteken dit volstrek nie taalverryking nie, maar flagrante taalverkragting.

Ons het hier slegs enkele veelvoorkomende en steurende taalfoute genoem, maar dis maklik om daaraan toe te voeg. En dit geld nie net vir die mindere gode nie, maar ongelukkig dikwels ook die grotes. 'n Ervare vakonderwyser sê onlangs aan my dat hy by die behandeling van 'n bekende Afrikaanse roman op een enkele bladsy op etlike taalfoute moes wys. En dis nie bloot taalfoute in die gewone sin waarteen ons waarsku nie, maar ons moet daarop wys dat die taalversorging in die algemeen dikwels veel te wense oorlaat. Die sinsbou is slap; daar's 'n onnodige en daardeur steurende herhaling van dieselfde woord; 'n onmiskenbare bewys van taalarmoede; die woordgebruik verraai gebrek aan taalgevoel: die gebruikte woord besit nie die vereiste betekenisskakering of gevoelswaarde nie; daar's vals beeldspraak. Ouer letterkundes besit hele werke en baie aansienlike brokstukke goed versorgde en fyn gestileerde prosa, wat die liefhebber telkens weer ter hand neem om op nuut van daardie kuns te geniet. Hoeveel van hierdie gehalte bied ons Afrikaanse prosa aan? En hoeveel prosawerke verskyn daar nie in ons taal nie? Natuurlik wil baie hiervan geen kuns aanbied nie en die blote ontspanningswerk voorsien tog ook in 'n onmiskenbare behoefte. Ook die laaste afdeling ewenwel moet goed versorgde taal gee.

Ons sluit ons bydrae af deur 'n paar gedagtes oor te neem uit die altoos nog so lesenswaardige „Aanleidinge ter Nederduitsche Dichtkunst" van Vondel (1650; *aanleidinge* in die sewentiende-eeuse sin van „handleiding").

Vondel sê dat taalverkragting vermy moet word soos die pes! Hy waarsku sy landgenote om op hierdie punt nie die buitelander na te volg nie, wie hy ook al mag wees, want as dit gebeur, „tersond verliest de spraak haren luister en ons oor wraakt (kom in op stand teen) dat geluid: enen valschen klank, die de muzijk der talen bederft." In hierdie verband praat hy van die misbruik van „de woorden tegens den aard onzer tale te verstellen" en daarby het hy nie net aan woordskikking gedink nie, maar ook aan buigingsvorm, woordbou en woordbetekenis.

Verder gee hy die versekering dat „d'alleroudste en beste poëten zijn de natuurlijkste en eenvoudigste." Die juistheid van

hierdie stelling word deur Vondel se eie kuns volop bewys. Dink maar aan gedigte soos „Kinderlijk, Uitvaart van mijn Dochterken, Vertroostinge aan Gerard Vossius en so menige ander brok uit liriek en epiek. In plaas van „poëten" kan ons natuurlik stel „literêre kunstenaar."

Vervolgens bind hy sy kunsbroeders op die hart om tog veral nie te haastig te wees om hulle pennevrugte in druk te laat verskyn nie. Om sy raadgewing klem by te sit, gebruik hy 'n lewendige beeld. Sy woorde lees as volg: „Beveel het papier niet terstond al wat u in den zin schiet, maar toets uwe inbeeldingen, vonden en gedachten, of ze der penne en den dag waardig zijn. Gij ziet hoe de hoenders, de kop in de lucht stekende, met smaak en nasmaak drinken." Hy gaan voort met sy kunsgenote te versoek om hulle werk en en andermaal „ja zevenwerf met versche zinnen" deur te gaan, „want ons oordeel is, naar de gesteltenis der herssenen, gelijk de lucht, somtijds helder, somtijds betrokken." By hierdie vermaning skiet ons die puntdig van sy landgenoot van twee eeue later in die gedagte:

„Wordt eikenschors bij het pond gewoogen,
„Men weegt kaneel bij het lood."

(Staring: Aan een te zedigen Schrijver).

Eindelik sê hy dat die ware kunstenaar moet wees soos die strome: hulle neem nie af in omvang nie, maar word altoos groter en sterker, totdat hulle uitbruis in die magtige oseaan.



## *Totuis*

### BY DIE DAM

'n Dagbegin mistroostig grys.
Dit het aaneen
Die heelnag deur gereën.
Die môre, anders lig van wiek,
was traag en nat en siek.

Plots sien ek in die onweerswerk
'n assegaai
wat met die blink punt swaai.
Dit jaag die vaste wolkeskaar
èn deur- èn uitmekaar.

Die spieël van die plaasdam blink.
'n Digte bome-ry
wat op die wal staan, sprei
daaroor in silhoeët.
hul diggevlegte takwerknet.

Nou roer en leef dit in en om
die silwerplas
wat, tussen rante vas,
lewende wesens, son-gewek,
ontroer en nadertrek.

Twee wilde-eende, aangevlieg,
(altyd 'n paar !)
stryk sierlik neer en vaar
so stil soos skepe wat
al aankom na hul hawestad.

'n Duiker en haar kleintjie storm
uit wiergewas
met vlerkgeklap die plas:
die moeder voor, agter die kind —
'n sloepie aan 'n skip gebind.

Aan elke blinkbaar-takke wieg
'n speelse vink.
Sy goue vere blink:
nat klere, teen die son gehou,
word uitgestryk en uitgevou.

Met mantel van 'n diepe blou —
te dieper deur
simmetries-fyne keur
van blanke stippels — gly
ter sluiks die tarantaal verby.

Die swaweltjie skiet uit die lug.
Hy swaai en waag
die diepvlug na omlaag
net om sy borsie aan die koel
blink waters af te spoel.

En skilpad, anders traag en stroef,
is nou ook by
en op die sonfees bly.
Ek sien hom vaar benee
soos onderseërs in die see.

O Hoë son, jòu stralespeer,
jòu hoë stryd
bring vrede en vrolikheid.
Sal ook die digter van die lied
dié vreugde saam geniet ? . . . .

## MISTERIE.

Al sien ek in die aand se gloed
die skeppingsdinge klaar om my —
misterie is 't wat ek ontmoet,
maar dié gaan sprakeloos verby.

Die berg wat opstyg teen die lug,
die donker kloofwond in die sy,
die watertjies wat daaruit vlug
en wegsterf in die moddervlei,

die pad wat slinger teen die nek,
die boom dáár eensaam in sy stand,
die wa wat na die vertes trek,
op soektog na 'n beter land;

die aandlug in die newels grys,
die wolkie in die wêreld wyd,
en verder nog die ster wat rys,
en dan . . . . die vale oneindigheid.

Stil staar ek na die aandtoneel.
Die liggies word al aangesteek.
Maar spelers het daar nie kom speel
en stemme 't my nie toegespreek.

Dan kom die storm — 'n rapsodie —,
die onweerstraal en die gekraak.
Die winde skep 'n anargie
van wild deureen-geworde spraak.

Die storm gaan weg, klaar is die trans,
beweeglikheid is koud-verstyf;
net sterretjies wat pinkeldans
van vreugde langs die hemelskyf.

Diep staan ek, in die nag versink,
'n nietigheid, 'n handvol klei ....
Tog groot in kwelling: ek kan dink.
En o die diepe hart van my!

Maar 'k bly voor 'n tempel staan.
'n Ligplek skemer deur die ruit.
Tot klare visie kan 'k nie gaan:
die donker poort bly nog gesluit.

## GEBED.

Ek is nou soos 'n kind wat skaars kan loop,
my voete gly
en wankel onder my.
Hou U, o Heer, u arms tog oop:
ek kan nie loop.

Ek het getrag om self my pad te gaan.
Ek het geboet
met struikelgang en bloed.
Wil my nie los, nòg gadeslaan
my domme waan.

En as teen verre skemerberge stuit
my laaste voet —
snel my dan tegemoet!
'k Steek dan na U met noodgeluid
my hande uit.



# I. D. du Plessis

## LAND VAN ONS VADERE

Land van ons vadere waar Hugenotebloed
Met die van Dietse burgers saamgevloei het, hier
Sal ons die langverbeide oorwinning vier
Wanneer ons eindelik, een hegte stoet,
Trots op die duurwerworwe heuwel staan
En onder in die groen vallei van rus
Wit huisie van die vrede sien, en volksbewus
Skouer aan skouer langs die grootpad gaan.

Laat dít ons bede wees: die krag wat bind;
Die vuis van staal ;die onverdeelde hart;
Die wil om te verstaan en te vergewe;
Die helder oog wat tyd-gebonde smart
Deurdring; die drang om saam te lewe;
Die wete: eindelik sal ons mekaar weer vind.

# Balthazar Verhagen

### .... Drie Gedigte uit Goethe se „Faust"

## I. TOE-EIENING

Keer nog die neew'lige gedaantes weer,
Wat eens langs troebele oë het gegaan?
Probeer ek tans om hulle voor te keer,
Voel nog my hart 'n trek na hierdie waan?
Hoe dring julle op! Welaan, kom dan regeer,
Soos julle uit nag en mis het opgestaan!
Die towersfeer wat julle stoet omswewe

Deurtintel my gemoed met jeugdig lewe.
Jul bring die beelde saam uit blye dae,
En menig liewe skadu styg tot my;
Soos uit 'n oue, half-verbleikte sage
Kom eerste liefde en vriendskap naderby.
Die smart word nuut nogmaals weerklink die klae
Om dolinge in lewe se kort gety,
En noem die dierbares, deur wan-geluk
Uit mooie ure van my weggeruk.

My laaste sange hoor dié siele nie,
Vir wie ek eens my eerste het gesing.
Dood is die weerklank van hul simpatie,
Uiteengespat die warme vriendekring.
My lied klink slegs vir onbekendes, wie

Se byval selfs my hart met vrees deurdring;
En wie hom in my lied nog kon verbly,
As hy nog lewe, swerwe ver van my.

En weer gryp my die ou-ou heimwee aan
Na daardie ernstig-stille geesteryk.
In onbestemde, vae tone gaan
My fluisterlied, die Aeolsharp gelyk.
Ek voel 'n huiwering, traan val op traan,
My strenge hart word weer aan mildheid ryk
Wat ek besit, sien ek in ver verlede,
En wat verdwyn het word tot werklikhede.

## II. MARGARETA AAN DIE SPINNEWIEL

My rus is heen,
My hart is seer,
Ek vind dit nêrens
En nêrens meer.
Waar 'k hom moet mis
Is duisternis,
Die lewe en al
Is my vergal.
My arme hoof
Is deurmekaar,
My arme gees
Dwaal hier en daar—

My rus is heen
My hart is seer,
Ek vind dit nêrens
En nêrens meer,
Na hom slegs kyk ek
Die venster uit,
Vir hom slegs gaan ek
Die huis nog uit.
Sy trotse stap,
Sy èdel figuur,
Die lag om sy mond,
Sy oë vol vuur,
En dan sy woorde
Wat wonder doen,
En ag, sy soen!

My rus is heen,
My hart is seer,
Ek vind dit nêrens
En nêrens meer.
My boesem spring

Hom tegemoet;
Kon ek hom vat
En hou vergoed,
En altyd kus,
So veel ek wou,
Tot 'k aan sy kusse
Sterwe sou! . . . .

## III. MARGARETA TOT DIE MATER DOLOROSA

Neig, ag neig,
O Smarteryke,
Genadiglik u na my nood!
Met swaard-deurboorde harte,
In grenselose smarte
Sien u omhoog u Seun se dood.
Die Vader smeek u,
In sugte breek u
Om sy en om u eie nood!

Wie voel
Die woel
Van smarte deur my heen?
Soos my arm harte bang is,
Soos dit bewe, wat sy verlang' is,
Dit weet slegs u en u alleen!
Waarheen my voete tree,
Hoe wee, hoe wee, hoe wee
Voel ek my siel deursteek!
En skaars is ek alleen,
Of ek moet ween en ween,

My arme hart sal breek!
Die blomme voor my venster
Is met my traan bedou,
Toe ek vir u vanmôre
Hierdie versamel wou.
Skyn helder in my kamer
Die vroeë son al deur,
Sit ek in al my jammer
Orent in bed en treur.
Help, red my uit die smaad en dood!
Ag neig, ag neig,
O Smarteryke,
Genadiglik u na my nood!

# W. Hessels

## EEN ENKLE STERFT

Een enkle sterft: het hart krimpt ons tezamen;
maar reeds vervaagt hij tot herinnering;
hoevelen stierven van wie, met de namen,
de heugenis van hun bestaan verging?

vergetenen onder donkere aard
één dien de levenden zelfs niet meer noemen,
van wien geen hart een beeld, hoe vaag, bewaart.

## HERWONNEN PARADIJS

Ergens in mij verloren leven zij:
de dansende gelukkige geslachten,
bevrijd van angst en blinde slavernij
aan woorden en versteende dwanggedachten;
en in mijn droom wandelen zij naakt en licht
over het jonge groen der oude aarde
met andre niet dan menselijke plicht
en andre niet dan menselijke waarde.

## VERGEEFSE DROOM

Muziek, muziek, en op haar snelle maten
verhief een droom zich en was werklijkheid:
niet eeuwig waren wij van God verlaten,
niet eeuwig duurde 't duister dat ons scheidt.

Millioenen die elkaar niet kenden,
vreemden en onverschilligen voor elkaar,
vonden in U het eind van hun ellende,
de lange dronk die laafde diep en klaar.

De somberen, de verlatenen, de verachten,
zij allen zonken in den énen schoot,
en die vergeefs naar liefde smachtten
haastten zich naar één morgenrood.

Gij kwaamt, een zon, gestegen,
en in Uw licht ontlook elk moe gelaat,
en al de zoekenden op al de wegen
vonden U, Doel, dat aan elke einden staat.

O allen, allen, en niet één ontbrekend,
o allen, allen, van geluk doortrild,
o allen, allen, door het leed getekend,
o allen, allen, in één vreugd verstild.

En in hun ogen, spiegelhelle meren,
zagen zij U, o Ziel van hunnen ziel,
en op hun monden, wrang van veel ontberen,
kusten zij, o Dauw die op hen viel.

Muziek, muziek, o waart gij meer dan dromen,
muziek, muziek, bedrieg ons nog een tijd,
want op deze aarde is geen ding volkomen
dan onze eenzaamheid.

## DE REGEN VIEL DIEN DAG

De regen viel dien dag zo breed
en zwaar, verloren in de hal
stond ik, bevangen door een leed
en als verstard. Er was geschal
van goten en een witte hond
snuffelde aan mijn knie, een mist
had 't uitzicht blauw gesluierd, wond
voelde mijn hart, ik wist
niet meer waarom ik hier was, liefst
ware ik nu weggegaan, vervreemd
van alles, in den regen, diepst
verlangen mijner jeugd, die leemt'
in mij, die nooit verdreven
hunkering . . . . o waarom
te leven als men niet kan leven . .
dan, langzaam, keerde ik weerom,
van 't zwijgen op die bittere plek,
(bitter als had ik er bemind)
naar huis en 't klein en goed geluk
van vrouw en kind . . . .

## AMSTERDAM 1944

Zou ik nog eéns kunnen komen
waar gij in het donker lijdt
en weer, o stad mijner dromen,
u zien in werkelijkheid,
met voeten die langzaam schromen
op steen door den tijd gewijd?
Ik zou uw muren betasten
met vingers eindeloos teer,
voelen uw oude, vaste
vertrouwdheid om mij weer,
en dan weten: ik werd een gast en
gij blijft droom, voor immermeer.
Want gij hebt teveel geleden
en ik was ver van u,
uwer grachten bergen nu—
hermetisch geheim van het heden—
dat zal mij scheiden van u.

# Ernest van Heerden

## SES GEDIGTE

### DIE GEVANGENE

Die slaap, 'n groot vampier. kom uit
die swart spelonk verby die ruit;

my kamer is sy nag-domein,
tot enge kring en grens verklein
—waarin ons heul met boer en dwaas
en teen die lig se steiltes raas;

die bange hart se dof tamboer
slaan ver en enkel sy rumoer,

waar denke, naakt en aardevas,
vergeefs na die kleed van woorde tas—:

hy fladder heilloos langs my muur
waarteen sy flenter-vlerke skuur . . . .

O deur, o drumpel, donker ruit,
hoe kom hy uit, hoe kom hy uit?

### NAG VAN DIE EENSAMES

Die Bruidegom:

Die nag is skeemrig as die maanlig taan,
en die uur van die saamwees droomver slaan;
nou sing ons die stralende lied van die vlees,
van die wonder-geheim wat 'n droom kan wees;
'n lenige veer is die wordingsnag,
en ek enkeld spier en sening en krag;
die sinne mag dein, maar die hartklop bly.
Is dit dood of lewe wat dié ritme my bied,
as dwingende maatslag vir die nag se gety;
is dit vreugde of onrus of groot verdriet?
Wat sal die einde van die duiseling wees,
wat lê daar agter dié eensame fees?
Die duistere angste word panies en blind,
in my ore wapper 'n magtige wind,
wat swart is word helder, die leegtes word vol,
met liefde se weerwoord op ons monde gestol,
die nag en die bloed keer in donker geruis,
die verrukking verstil, en die wagtende huis,
met sy haardvuur gedoof en sy ligte geblus,

is 'n veilige tent waar die moeë kan rus,
waar hy wag op vervulling wat die slaap hom bring:
die oewerlose see van vertedering.
DIE BRUID:

Die dag is nou dood en sy weemoed ver,
in die ruit se hoek glim 'n ensame ster;
wat hard en koud was, word mild en warm
in die sagte versnelling wat my omarm;
die nag dra so moeisaam die vreemde gewig
van wat aardeswaar is en dan weer lig;
Sal die swakke nog eenmaal die sterke kan voed
met die yle en fyne krag van die bloed?
As die aand 'n rivier word van lig en vlam,
teen die heldere skulp van my oog gedam,
dan dryf ek op water en voel geen land,
en weet net die vreeslike greep van sy hand;
dan styg ek op golwe en die angs slaan op
as sy donker hart al hoe wilder klop;
die bakens en grense wat my liggaam omgord,
is 'n beker-rand waaroor ek stort . . . .
as sinne dan duisel en ekstaties spring,
sidder die kruik tot skerwe, en ek wring
my op uit die afgrond en droewig-bly
streel ek sy hare en weet dis hy;
met my liefde so wyd en die nag so groot,
wieg ek hom saggies tot rus in my skoot.

## WAGNER

Oor daardie hoë vlamkasteel
die wit voël uit die vuur;
die trots van eindelose liefdesnagte
tot melodie gepuur;
Teen godeskemering en donker maan
die lem van die wonderswaard;
duister verhaal van drakebloed
in enkele woorde by 'n haard;
Vuurpyl-sterrereën in laaste skryninge
van groot ekstase en geweld;
die lug deursintel van die kreet
van 'n bedroë held;
helrooi klankefakkels soos papawers
wat trillend lugwaarts rank;
sang van vreugde, haat en weemoed
tot enkel stem verslank;
O, om deur die lig-groen Ryne van die vloek
die stilte-eiland van die rus te soek.

## SANTA LUCIA

Nou skryn verlange in bloue engtes
van die dag en nag
se eindelose wierookdans . . . .
met bruine kiele op die silwer sand
en rooigevlerkte seile
wat kerwe uit die hemel byt . . . .
Waarheen, waarheen die lot?
hel brand die vure aan wedersy
van liefde en dood . . . .
Nou net die ou verslete woorde neurie
waar 'n sekelbaai
sy flikkerende ligboog trek . . . .
O sagte, soete westerwind,
O sterre, O vulkaanpluim bo die see!

## BOME NA DIE REËN

Nagwolke het so vaag soos blomme
uit die diep water van die hemel opgedoem,
en oor die kieselstene van die sterre
hul sluierende waas laat spoel . . . .

Die nag het ure lank gesypel,
tot daar nêrens opstand of verset meer was,
net stom-geduldige sipresse wat magtloos
na die ver-vermoede sterre tas . . . .

Nou is hul deurgeweek en staan verslae
in die oormatigheid van aarde en vog,
en peins weemoedig oor die ligte dae
van son en somer gister nog . . . .

Dis die voleindiging waar rus en volheid
tot alle blarepunte en wortels dring,
met druppel-tik en sagte lowerruis
wat stilte in hul aardse drome bring . . . .

## NOCTURNE

As die aarde eendag wentel
om 'n ver en gryse baan,
waar nooit-gesiene sonne
hul hoë ligkring slaan,
die groot gang van die sterre
vernou word en verklein

tot die tere glimmer-boë
wat in jou oë skyn,
dan is die somer nagte
Hel-blink en tydeloos,
die rooi skulp van die liggaam
glansend, lig en broos;
dan vloei weer alle vreugde
en leed tot rus in jou,
O kleine kers van hartstog,
O sagte vrou.

# S. Ign. Mocke

## OPDRAG

Willoos om te ontkom aan hulle, aan die klein
vlei-woord wat seermaak, en die slim venyn
wat soos 'n angel in hul vriendskap skuil:
Die ophaal van 'n skouer, of die fyn-
berekende voorgewendheid, die skyn
waarmee hul wie hul liefhet ondermyn
het ek Jou op die drumpel sien verskyn.

Die suf gedagte dat aan hulle praat
geen keer sal kom; die flou verset, die vrees:
Niks kan verhoed dat Siel soos hulle word, sal wees
mat soos hul daagliksheid, en erf hul haat
wat dwaas en magteloos is; hul slu verraad—
die suf gedagte het my toe verlaat.

Siel het sy onmag afgeskud, en opgestaan
en, trots en bly, jou tegemoet gegaan;
want als wat hy verloor het, wat vergaan
het in die leë, lydelike bestaan
het jy teruggegee aan hom, en hom vervul
met sy verlore drif, sy hoë wil.

Jy het aan hom die wil teruggebring
om sy geluk, sy hoop, weer uit te sing,
en nie uit vrees vir hulle spot en waan
met sy verwarde swye sku te gaan
en voel die blinde aandrif van sy lied:
Die sterke hoop, die eerlike verdriet.

Vervloek hul selfgenoegsaamheid, die valse deugde
wat hulle roem as goed; herken as goed die kwaad
wat hulle vrees: Die lyf se suiwer vreugde,
die enkel doelbewustheid van die daad:
Geloof dat siel, gelouter, kan behou,
skoonheid deur sonde; vrede deur berou.

Jy was die sternag wat siel eenmaal so bemin het,
die Onrus wat hy toe daarin versin het:
'n donker onweer wat daar, hoog, gebroei het,
ver-purper weerlig wat daar opgegloei het;
die yl-wit glans van tydverlore brande
dien agter daardie veraf sterre-lande.

Siel het in jou herken die herfs se stilte,
die ou droom wat uit sy bang verwording bloei:
Hoe oor die matbruin hellings van die bulte
skugter, 'n heimlike vertedering vloei;
geweet dat iewers die mooi, altyd nabye
lente aankom oor die reën-blind vleie.

Jy was, na al die langsaam, stil versterwe
en die vergeefse wag die eenders dae deur,
waarin ek alle vreugde en hoop moes derwe
op uitroep teen die troostelose en wrange
verveling van 'n naamlose verlange:
'n Nuwe en ongedroomde daeraadstilte,

'n someroggend koel van dou en wind;
die morester bo dagbreek-donker bulte,
'n wonder-wereld, waarin Siel kon vind,
die Vrede, veraf-ligtend uit die wye
diep nag van eie eensaamheid en lye.

## OUE

Met blik reg op die miskoekvuur gerig,
sit hy en lag. Die rook steek skerp
diep in die dowwe vliese van sy oë.
Hy lag.
En naby, voor die stroois,
rumoer die jongklomp met rietfluite en ghoera's.
Hulle lag en praat groot.
Tog hoor hy hulle nie. Hy dink
(maar is sy denke net die laaste wegsterf van die lewe
in senuwees wat oud en willoos bewe,
en kan dit dink wees hierdie dowwe, trae
oorleef van klein dinge uit verlore dae?)
Hy lag, nou bly-onrustig, oor die wete:
Hyself is soos sy drome, half-vergete.
En wat hy hoor is nie sy eie mense
en hulle kinders wat hier vlakby praat,
want hy is wars van al hul baie woorde
al kon hy woorde eenmaal, soos die beste
van hulle, laat klink en klop soos kieries teen mekaar:
Hy hoor 'n ander woord, met ouer waarde

wat fluister uit die donker nag-stil aarde:
Hy luister skerp, sy kop geneigd, en hoor
'n waterkriek se fluit die nag deurboor;
'n veldmuis piep hier naby in die gras,
'n padda kwiek uit die vlei. En naby
op 'n klip, skud 'n katuil sy klein vaal lyfie reg
en blaas 'n noot. Hy luister,
kyk met waterogies kortsiende in die donker;
die voël kyk trug met dapper, flikkerlose oë.
Hy skud sy kop en glimlag heimlik
teen homself.

## VERDRUKTES

Hulle gaan aan ons verby
met oë veragtend afgewend,
bang vir wat ons ly:
die hande, grof en geskend,
die pyn van ons gewrigte,
die dowwe vermoeienis;
hulle lees op ons gesigte
dat ons die strieme is
van God se verborgenheid,
waarmee hy hulle sal slaan
in die rypheid van die tyd:

Dat hulle eenmaal sal ly
soos hulle ons laat ly het;
dat die harde hande waarmee
hulle ons gebreek en kasty het
sal weet hoe bitter dit is
om weerloos te pleit en smeek,
as die striemslae van vergelding
hulle hoogmoed breek.

## SOLDAAT

Gee aan hulle helderheid, Heer,
wat in die laaste oomblik ontwaak.
want ek, wat moet sterwe alleen
ek is al, ek is al wat nog ween.

Want hul oë is droog van haat
en hul harte hard soos steen;
ek, wat moet sterwe alleen,
ek is al, ek is al
wat nog ween.

Niemand van hulle weet
wat ek, in my uur van nood,
hier aan die poort van die dood,
met die laaste, bitter sweet
op my voorkop, eindelik weet:

Dat liefde beter as haat is,
en vergiffenis beter as wraak;
dat berou en hoop te laat is
wat in die laaste oomblik ontwaak.

Gee aan hulle helderheid, Heer,
dat ek, wat moet sterwe alleen,
dat ek, wat moet sterwe alleen,
kan weet: Ook hulle ween.

## LIEDJIE

Deur die nag, voor my venster verby
trek die motreën aaneen oor die vlei.
En daar's iets wat ek weet ek verstaan
nie: wat dit is, waar dit gaan, waarvandaan
dit kom; of dit heensnel en of dit sal bly
in die motreën wat stuif op die vlei.

O diep is die koelte wat waai
uit die vlei, waar die wit newels draai,
en mooi is die glanse wat gly
deur die motreën wat slaap oor die vlei.

Soos die slaapstil gesig van 'n kind
lê die vlei, in sy droomsluiers blind,
maar daar's iets wat die vrede ontwy
van die motreën wat slaap op die vlei.

Uit die glanse wat spieël en verdwyn,
roep die hart dit wat stil, en verby
moes gewees het, om weer te verskyn:
En die vreedsame reën op die vlei
word die blink aangesig van sy pyn.

## VERVULLING

So het vir haar die dae grou en verlate heengegaan
met net die eensaam wag, en net die bloei
van haar verlange. Als het in haar vergroei —
droom en gedagte wat sy kon gadeslaan:
groen voorjaarsvelde, newels wat herfswit in die vleie staan

of skugter oor die middaglandskap vloei
met die begeertes in haar wat sterker groei
met elke somer wat belofteloos heengaan.

Tot eendag toe hy, na lang vergeefse wag
en bid, die wonder in haar oë aanskou:
Die weerskyn van een helder somerdag.
Daar was die dampende, vrugbare veld; diep-blou
die hemel; oor die rante heen
die ligblink straling van die somer-reën.

## SAL JY VREDE VIND?

Sal jy vrede vind
in die dade wat hulle opdring aan jou,
om jou tastende drome te weerhou
van die Skemersaal wat ons gebou
het, waarin jou siel kan dwaal, wanneer
jy van die daad se leegheid keer
tot die volheid van jou droom, en blind
jou hande myne vind ?

Sal jy vrede vind
in die trou wat jy aan hulle moet sweer
vir die sekerheid wat jou hart begeer
as jy, bang vir sy blinde roekeloosheid,
uitroep na hulle veiligheid ?
In die leë woorde wat hulle praat,
in die daaglikse, vergeefse daad
sal jy vrede vind?

In die ure se lange veiligheid,
sal jou siel nog luister, onbevryd,
na die somerwind ?
Sal jy vrede vind
in die later somernagte wanneer
jou siel van die daad se leegheid keer,
tot die volheid van jou droom, en blind
jou hande myne vind ?

# Sheila Cussons

## VAN GOGH

Die wit dam van die son
en gedagte skroei hier soos 'n blom
strek roerlose wydtes om my uit,
en my gemoed swem soos 'n vis

verward in onbekende waters om
sy ronde onmeetbaarheid—
blink skuimdrade draai soos 'n web
om my besete oë,
en gedagte skroei hier soos 'n blom
in die geel mond van 'n vlam—
die son se droë strome druis
deur die doolgange van my oor,
hy strek sy wydtes in my uit
en spoel my dun soos glas.

## VER LAND

Ver land, jou heuwels en jou see
rus nog in die wit wolkbande
van hoë koeltes, soos 'n bruin profeet
slapend in die golwe van sy baard gevou—
jou middagstowwe stuif
verdowend om die hart se leed
wat soos ou klagtes half-vergete
tussen die olywe hang.
Oë, nat van dowwe weemoed, het
jy met jou oerhand drooggevee,
en min was jou troos, maar puur
soos bergfonteine;
waan en lis het sku
hul oë geskuil
voor die weerlig van jou hoon—
maar toe 'n kind met onsekere
voete na jou rusplek kom,
het jy stil geword
en jy het blomme vir hom gepluk.

## DIE LAASTE MAN

Ek is die laaste.
My voete strompel deur die ruie sand
wat silwer vleuels teen my bene klap—
my bene swik want ek is
kragteloos!
Ek is alléén,
en ek is reeds oortollig hier
waar geen wolke, geen wind is.
waar die wydte van die lug
so hol is!
O aarde, jou gryse lyk
is so aaklig groot—

sal ek nooit weer jou oë vind nie,
jou blink oë,
nooit meer jou hande warm voel?
Daar is nog son, 'n dwase son
waarin my bleke bloed verdun, en waar
my skaduwee soos 'n spinnekop
stuiptrekkend voor my voete skuif
na wat onmoontlik is,
na wat bestemmingloos en
eindeloos is.

# S. J. Pretorius

## GRIEKWALAND-WES

Nou sien ek in my siel jou prent:
'n vlamblou hemel sonder end
wat met die verre wemel-kim
se yle rante en sonnevuur
versmelt. En ver, ver suidwaarts glim
die kronkelkoord van Grootrivier
en noord, 'n dofrooi voordag-see
ineens verstil, 's die duinerye
van die woestyn in glans gelee
en die wit kalkpaaie wat oor wye
en godverlate vlaktes lyn
en skurwe haakbosrante, bruin
en vaal, waaroor die wind-gerug
soos aasvoëls gaan in snelle vlug:
waar boerderye met hul tuin
en lande oase-groen versprei,
en spits-kerktoring-dorpies met
iewers 'n populierboom-ry
en wilgers onder hoog-wit wolke
langs ver-blink kuile in 'n vlei
swaar rotse, en donghas ru-omlyn:
van son en donder knou en moet . . . .
en rante en rante in sonnegloed
waar eensame akasias kwyn.

## STADS-MUILE

'Ag God, die arme muile
met hul gladde pote!
Mens kan omtrent aan huile
gaan as jy die grote

angs sien in hul oë
en hoe hul flanke bewe,
as hul met karre, hoë
afdraans af, teen ewe

gladde asfaltstrate
draf. God het hul pote
net gemaak vir gate
veld en rotse en slote—

hul ken met wolke en winde
geen hoeke en regte lyne,
soos die blink en blinde
motorkarre en treine.

Hul base, werk-ontkome,
vind in die wyn nirwanas,
maar hul gly, selfs in drome,
vanaf steil, steil, afdraandes!

## DIE DIGTER

Hoog in relief die stadsgeboue:
waaruit dosyne sonne gloor,
en ginds met reusspirale in groue
newelskemer heemle boor,
maar hy't geen deel daaraan, o Heer,
dat hy hier sonder diadeem
en purper mantel, verkleineer
en eensaam, met 'n weemoedsweem
moet gaan, in hierdie era van
materie, staal en jazz-geskal
en vir die kunste swarter dan
die eeu van leenheer en vasal
en monnike en katedrale,
omdat die mens verlaag het tot
'n Dier: sy hoogste ideale
net geword het Mag, sy God:
Posisie en Eer, en piëteit
vir Skoonheid daar nie meer bestaan;
daarom moet hy, sy trots ten spyt
as draer van die Hoogste Vaan

van Skoonheid, veraf gaan
langs sterre-steiltes, droef-alleen,
want nooit sal hierdie eeu verstaan:
hy is 'n uitverkore seun!

God, stuur tog die millenium
van oppermagskap van die Gees,
dat soos in oú Atheen, vir hom
weereens op aarde plek sal wees.

### SWAARGEWIG-STOEIERS

Twee bruin eikestompe:
so rus hul reuse-rompe,
groot-bonkig, swaar
nou teenmekaar.
Sonbruin, ru-omskorste
rugge en donker borste;
skaars-wiegend in balans:
twee magtig-sterke mans!
Stram takke en taaie lote
is hul arms en grote
hande en vingers, heg
inmekaar gevleg.

# Teleurstelling

deur

J. VAN MELLE.

Hier in Johannesburg dink hy soms aan haar. Dis al meer as twee jaar dat Bella dood is maar nog geen enkele maal het 'n verlange om te hertrou by hom opgekom nie. Maar nou dink hy soms aan Marie.

Dit was 'n koue winterdag sonder son. Met sy jas en sy handskoene aan, slenter hy die een straat uit en die ander in. Aldeur is die mislukte skildery in sy gedagte. Dit het so gou beginne. Hy wonder wat hom makeer het.

In 'n koffiehuis waar hy ingaan is nog niemand, dis te vroeg. Hy steek sy pyp op en begin te dink. Is daar dan nie tog nog iets van die skildery te make nie ? Het hy net alles donkerder gehou.

Om een-uur gaan hy eet in die stasie. Nie een wat hy ken is daar nie. Net die tafelbediende. Die groet hom; ken hom al.

Hy kyk weer rond. Niemand wat hy al ooit gesien het nie. Daar kom drie vreemdes by hom aan dieselfde tafel sit, mans wat mekaar ook nie ken nie. Aldrie kyk na sy bier. „So koud en dan bier," dis seker wat hulle dink. Dit hinder hom dat die kêrels daar sit. Toe loop hy maar weer die stad in, staan en kyk na die uitstallings in die winkelvensters, na skilderye of by boekwinkels. Daarna gaan hy in die biblioteek sit en lees. Hy soek die laaste uitgawe van *The Studio*. Die is natuurlik weg. Hy sien iemand daarmee sit. Seker 'n kêrel wat net gekom het om sy tyd om te kry, wat nou prentjies sit en bekyk. Hy soek op die rakke. Die Spaanse skool Goya. Tekeninge en skilderye. Hulle het onderskrifte, onderskrifte van die kunstenaar self. Dis alles oor oorlog. Een prent stel 'n klomp mans en vrouens voor wat, in 'n hoek gevlug, naderende bajonette afwag. Jy sien nie soldate nie, net bajonette. Op 'n ander prent is twee soldate besig om 'n lewendige mens middeldeur te saag. „Kan dit erger ?" vra die kunstenaar onderaan. Die boek maak jou naar.

Waarheen nou ? Hy slenter maar weer terug. Miskien neem hy die trem huis-toe, na sy kamer. Daar lê nog 'n roman wat hy kan lees. Hy vat nog geen koers nie, loop sommer. By 'n bioskoop bly hy staan. Toe gaan hy binne. Hy wil die trap opgaan maar dit mag nie in die middag nie, dus moet hy maar onder sit. Daar is vyf of ses mense in die groot bioskoop. Hier een, daar twee. Hy sit heel agter. Die prent is al aan die gang. Dis 'n gesoen en toe 'n vuisslanery en daarna alweer 'n gesoenery. Dit alles beweeg stil sonder 'n geluid. Daar is ook geen musiek nie. Dis so stil in die saal soos in 'n grot. Die lig is vaal, grys, koud. Die stoele het hoë rugleunings, geel stoele, lelike, ongemaklike stoele met hoë leunings. Jy moet amper jou nek rek om

oor hulle te kyk. Die mure is onversier, grou, blou-grys. Aaklige plek, plek uit die hel. Die stil bewegende portrette daar. 'n Man met 'n boewegesig het twis met 'n ander man, 'n gluiperd. Die frisgeboude ruwe vent steek sy gesig in die van die gluiperd. Toe gee hy hom onverwags 'n harde hou met die vuis. Natuurlik val die ander man op die grond. Waarom bly hy nog sit? Hy kyk om. By die deur staan 'n meisie, een van die wat jou jou sitplek aanwys. Sy staan roerloos, asof sy 'n pop was. As iemand sou sê, dis 'n pop, dan sou hy dit glo. Hier, in hierdie saal, in hierdie lig, in hierdie koue, lyk sy in haar onbeweeglikheid nie na 'n mens nie. Hy kyk maar weer 'n skoot na die prent. Dis nou weer glad iets anders. 'n Verliefde paar. 'n Soen duur daar tien minute. Hy voel die angswekkende triestigheid van die omgewing op hom lê soos 'n nat kombers en tog bly hy sit.

Toe, sonder dat hy weet hoekom, dink hy aan Marie. Hy sien haar gesig meteens so duidelik asof sy voor hom staan. Marie met haar innige hande. Marie met haar aandag vir alles wat hy sê.

Sy was minder mooi as Bella. Haar skouers het bietjie vorentoe gesak en haar kop ook. Daardeur het haar groot blou oë 'n enigsins skamerige uitdrukking gehad asof sy bang was om jou reguit in jou oë te kyk. Maar sy kon lekker gesels en het dieper gedink as Bella. Hy het daarvan gehou om met haar oor sy oorlede vrou te praat. Sy kon kalm van haar vertel, van dinge uit vroeër jare voor Bella hom geken het; selfs van grappe wat die susters saam beleef het. 'n Soort kameraadskap het tussen hulle ontstaan en langsamerhand het hy weer meer opgewek en spraaksaam geword. So was hy daar tussen sy skoonfamilie as een van hulle.

Soms het Marie 'n paar dae of 'n week gaan kuier by 'n getroude suster van haar. As sy dan weggaan soen sy almal. Later het dit haar gewoonte geword om voor sy vertrek Van Dyk te groet waar die ander nie by is nie. Sy het dit altyd so weet te reël al lyk dit heeltemal toevallig. Sy gaan hom groet as hy nog in sy kamer is of sy vergeet om hom te groet en kom daarvoor terug as hy alweer in die huis is; alles ongeërg.

'n Paar weke voor hy vir goed sou vertrek, gaan sy weer 'n paar dae na haar suster. Die kar het al voor die huis gestaan en haar pa het vir haar in die sitkamer sit en wag. Van Dyk was in sy kamer. „Ek wil jou net kom groet Wynand," roep sy en hy maak die deur oop. Met haar hand uitgesteek kom sy binne. Sy is aangetrek vir die reis, 'n ligvaal jas aan en 'n wit hoedjie op. Haar wange en lippe is 'n weinig rooi gemaak. Daar is in haar houding en gesig die wete dat sy mooier lyk as anders en half ondersoekend, half verwagtend slaan sy haar oë na hom op. Sonder dat hy dit opmerk stoot sy die deur verder toe. Hy sien wel dat sy daar aantreklik uitsien, bly en lewenslustig, verheug oor die kuiertjie, maar iets anders sien hy nie. Hy druk

haar hand en buig sy kop na haar toe. Maar toe sy mond hare raak, lê sy haar arm om sy nek en gee hom 'n lang soen. Sy trek haar kop terug, kyk hom aan en soen hom weer; fel, asof sy dink: „Dit traak my nie, ek wil hom soen soos ek voel." Vir 'n oomblik staan sy toe stil, haar oë half neergeslaan en gaan toe sonder om nog iets te sê die kamer uit. Verbouereerd bly hy agter.

Die soen van toe sal hy altyd onthou. Hy kan hom voorstel hoe dit sou voel as haar arm nou in syne gehaak was. Hy kan hom voorstel hoe dit sou voel as hy sy hand op haar skouer sou lê en sou sê: „Ek wil jou net groet Marie," en dan dink: „Dit traak my nie, maar ek wil jou nou soen soos ek voel." So sit hy en droom, sy oë voor hom op die grond, sy kop agter die leuning van die hoë stoele.

Die Saterdag daarop ry hy na sy skoonouers. Hy het hulle nie laat weet nie en hoop maar dat hulle by die huis sal wees. Dis ver, by die honderd myl. Hy ry op 'n Saterdag omdat daar dan met die Sondag meer tyd vir gesels is is om the besels maar dan met die Sondag meer tyd vir gesels is. Hy ry aangespoor deur die verlange na Marie. Hy voel dat dit maklik so kan loop dat hy haar vra om met hom te trou, maar bepaald plan daartoe het hy nie.

Vroeg in die middag kom hy op die plaas van sy skoonvader aan. Die huis staan aan die punt van 'n laagte met daaragter en weerskante die stadige skuinstes van wit kliprante. Die laagte self is vir 'n groot deel vol doringbome. Die pad gaan deur daardie bome en loop dood teen die huis. As jy die bome deur is, kom jy op 'n kaal vlakte wat aan drie kante omring is deur die plat rante en aan die einde van daardie vlakte is die huis met sy krale, boorde en plantasies. Op 'n stil wintermiddag soos dié, is dit 'n plek wat vir die mens uit die gewoel van die stad baie aantreklik is. Jy is daar eenkant, weg van die wêreld se bedrywigheid, in 'n eensame, lieflike omgewing.

By die naderkom sien hy dat die mense op die stoep sit.

„Ek het lus en bly hier sommer 'n paar weke," dink hy. Toe hy stilhou, was almal van die stoep af om hom te verwelkom; sy skoonouers, sy een swaer, Marie.

„Dis nou waarlik 'n verrassing," sê oom Ferdinand.

Van Dyk soen sy skoonmoeder, hy soen Marie.

„Jy is amper 'n vreemdeling" sê sy skoonvader weer.

„Pa besef nie hoe vinnig die tyd in die stad verbygaan nie," sê hy.

Die stoep is aan die kante toegerank en dit is daar met 'n tafel en 'n bank amper soos 'n kamer. Van Dyk, styf van die lang rit, rek homself en genoeglik strek hy sy bene uit in die son. Marie lyk maar nog soos altyd, fris en gesond en dood-naturlik. Sy voel dat hy haar sit en beskou en sy slaan haar groot blou oë van haar hekelwerk na hom op en glimlag. Dis aangenaam daar; dis

die onopgesmukte, eenvoudige huislikheid en gesellgheid waarna hy soms so verlang; die vriendelikheid en hartelikheid van vroumense sonder enige foefies of aanstellery. Sy skoonvader sit en vertel en hy luister met sy oë op Marie se hande. „Ja," sê hy, „Ja pa. So?" Maar sy gedagtes is meer by Marie.

Hy bly 'n hele week daar. Hy gaan met sy skoonvader mee of met sy swaer of hy gaan stap in die rant, maar soms bly hy by die huis en staan of sit en gesels met Marie waar sy werk. Hy help haar soms die groente skoonmaak of knee vir haar die brood. Dan drink hulle weer tee of koffie en daarna, as sy skoonmoeder alweer weggegaan het, sit hulle nog 'n tydjie alleen en gesels. Die ou toestand van vroeër is weer daar, dieselfde wedersydse vriendskap, haar hartlikheid, haar onderhoudende geselskap, maar alles blyer, sonniger. Maar verlief is hy nie. Hy hou genoeg van haar om met haar te kan trou, maar verlief is hy nie. Maar dit verwag hy ook nie. En sy ook nie. Regtig verlief sal hy seker ook nooit meer word nie. Hy voel dat dit op een of ander tyd so kan kom dat hy sy arm om haar lyf sal lê en hulle mekaar sal soen. Tensy hy 'n besluit neem en dadelik weg gaan, sal dit so kom dat hulle met mekaar sal trou. Hy voel die oomblik al naderkom. Hy veg nie daarteen nie, hy soek dit nie, hy let net op hoe dit nader kom.

Een middag toe hy uit die veld kom, sien hy van veraf 'n opgesaalde perd voor die huis staan, maar voor hy daar is, het die man alweer na buite gekom en gery.

Niemand was by die huis nie as net Marie en haar ma. Hy sien dat hulle al klaar koffie gedrink het en sê: „Maar ek wil darem ook koffie hê."

„Kom ma, ons drink saam met Wyand ook weer koffie, net maar vir die gesellgheid," sê Marie.

Hulle gesels oor allerhande dingetjies tot sy skoonmoeder sê: „Hier was netnou een van die seuns van Giel Buys. Ek weet nie of ek dit mag sê nie, maar hy en Marie is al so half aan mekaar verloof."

Hy kyk na Marie en sien dat sy bleek is van teleurstelling en ergernis. „Ag ma," protesteer sy. Sy byt op haar lip en dit lyk of trane in haar oë spring. Toe staan sy vererg op en gaan die huis in. Haar moeder is jammer oor haar woorde. „Dit lyk of ek liewers niks daarvan moes gesê het nie," sê sy.

Van daardie oomblik af het hy haar met ander oë gesien; 'n meisie wat half verloof was aan 'n seun van Giel Buys, een van die bure. Hy ken die seun, 'n ordentlike, allessins aanbevelenswaardige seun. Iets het verloop tussen hulle. Hy voel nie meer die onafwendbare, stadigwerkende aantrekkingskrag nie. Al sou hy daar 'n maand bly dan sou daar van soenery en vryery tog niks meer gekom het nie.

Marie kon nie heeltemal haar teleurstelling verberg nie. Hulle kon ook nie meer die ou verhouding van vroeër terugvind nie en eerder as oorspronklik sy plan was, het hy weer vertrek.

# *Die Daad van Koedri*

'N KORT DRAMA

*deur*

J. F. W. Grosskopf.

Freka: Die waardige sowat ses-en-dertig-jarige gamelin van Arslan; vrolik dog met vinnige gevoelswisseling; vrou vir wie die lewe nog altyd gelukkig en voorspoedig was.

Arsslan: Hertog van die Palte-nasie; breë krygsmanfiguur.

Koedri: Freka se suster, twaalf of dertien jaar jonger; 'n hulpsmekende vlugteling uit Soelbakke. Sy is blonder en langer, ernstiger en beheerster as Freka; die vrou wat deur teëspoed en leed ryp en selfstandig gemaak is.

Ribax: Kroonkanselier van Lokenryk, opperste Raadsheer van die „Bond van die Maan"; gas by Arsslan en Freka; gespierd, maar fyner-geboude staatsmanfiguur.

Regs en Links (R. en L.) soos vir die spelers.

**Vroeg-middeleeuse kleredrag.—Die stuk speel in die vuurvertrek van Arsslan se woonstede. Bruingrys houtwande; agter 'n klipgemesselde ope vuurherd en skoorsteen. L. van die vuurherd die smal deuropening na die binnedeel van die huis, met 'n geel voorhang daarvoor. R. die deur na die diensvertrekke en die poort. L. 'n deur wat na 'n klein gaandery buite lei. Swaar, plompe huisraad: R. tafel met 'n paar stoele sonder leuning; voor die herd 'n leuninglose bank; L. voor 'n stoel met hoë rug- en syleunings met ligblou kleed daaroor. Aan die muur L. hang twee kort gekruiste swaarde en 'n strydbel; aan die agtermuur, R. van die herd, hang 'n groot rooigeverfde skild met, primitief in swart daarop geskilder, 'n staande kort, dik slang met gekrulde stert, 'n ronde wit oog met swart kolletjie, twee wit ringe om die nek en 'n pylvormige tong wat na links mik, en bietjie agter sy kop 'n swart X-vormige sonne-**

## 1. *DIE HERTOG MOET KIES.*

Freka, *terwyl sy 'n vrolike deuntjie neurie, R. op met 'n skaal waar stukke vleis en dun ronde skywe droogbrood op lê; sit dit op die tafel neer waarop 'n groot growwe erdekan en 'n swaar tinne beker staan. Skielik stil; luister.*

*Arsslan L. agter op.*

Arsslan, *gekleed soos 'n krygsman, maar sonder swaard of wapentuig, net met 'n jagmes in 'n skee aan sy leergordel:* Gegroet, Freka, my vrou!

Freka *buig met haar regterknie:* Sterkte! my heer en gemaal! (*Opgeruimd*): Die son is al uit. Kom eet nou jou morespys. Ons uitlandse gas sal nog vermoeid wees van sy vaart. Jy moet na hom nie wag nie, Arsslan.

ARSSLAN *het gaan sit op 'n stoel by die tafel, skink dadelik bier uit die kan in die beker en drink 'n sterk teug; eet dan haastig maar beskaafd, met sy vingers, van die brood en stukke vleis*: Hy hoef nie moeg te wees nie. Dit was maar 'n seereis van 'n dag; want die herfswind was voorspoedig van agter. Ek meen ook nie dat hy nog slaap nie. (*Amper ongemaklik*): Eerder glo ek hy dink weer slimme planne uit.

FREKA, *wat R. van die tafel gaan staan het*: O, en ek het altyd gedog Lokenryk is so ver, so vér weg. En nou sê jy dit was maar 'n dag se reis. (*Ernstiger*): Dit kan vir ons Paltenasie mos gevaarlik wees. (*Effens nuuskierig*): ,Ribax' — dis 'n vreemde naam wat ons gas voer. En jy het hom met sulke eerbied ontvang toe hy so laat hier aangekom het. Wie is hy? en wat is hy?— En ek was verwonderd: Hy praat ons taal so vlot. Vertel my, is hy 'n hertog, of is hy selfs 'n koning?

ARSSLAN, *wat blykbaar nie sy gewone eetlus het nie*: Hy is geen hertog en hy is geen koning nie; al is hy darem van edelste bloed. (*Met half-onwillige agting*): Maar hy laat konings en hertoge na sy pype dans. Hy is Kroonkanselier van Lokenryk. Hy is ook die vader van die Bond van die Maan.

FREKA: Dié naam het ek mos al meer gehoor.

ARSSLAN: Hy is dit, uit wie se gees hierdie bond gebore is, en wat dit deur sy wil bestier. Dis hy wat diep dink in die nagte; 'n skrifgeleerde man, handig met perkament en pen!

FREKA, *bietjie minagtend*: 'n Halwe priester? 'n Hanteerder van die pen?

ARSSLAN: Met die swaard het hy tevore groot roem verwerf, en veel harde slae van die lewe het hy al verduur. Met sy planne en sy vernuf lei hy vandag die vegters.

FREKA: Tog sonder die lyfsgevaar van dié wat self met die swaard sy skares aanvoer.

ARSSLAN: Gevaar het baie gesigte. Ribax het sy vyande, wat hom onverhoeds en op onverwagte plekke na die lewe kan staan. Hy was al jare lank 'n vlugteling onder vreemdes gewees. Dit is daardeur dat hy ons taal so maklik praat. Hy het dit in Soelbakke geleer; julle en ons praat mos so byna 'n eenderse taal. Twee jaar of meer het hy in Soelbakke vertoef.

FREKA: My soete tuisland, Soelbakke! Ek wonder my of hy met my eie mense ook bekend geword het, of hy my sustertjie Koedri ken. Nog altyd verlang ek veel na haar.

ARSSLAN: Dit was heelwat jare gelede gewees.

FREKA: Toe sy byna 'n kind nog was. En nou is Koedri self getroud: die laaste tyding was dat sy al 'n seun en 'n dogtertjie het. Maar in my gedagte lewe sy as 'n innige kind, met die blankste goudgeel hare. (*Skielik weer bietjie nuus-*

*kierig*): Maar vertel my van ons gas. Arsslan, vertel vir my van Ribax. Hy skyn 'n sterk en ridderlike man; maar ek weet nie . . . hy lyk my koel, en duister van hart . . . My gemaal, jy eet mos nie! Pla ek jou met al my vrae?

**Arsslan**: Nee, my vrou. My eie gedagtes pla my.

**Freka**, *deelnemend nader*: Is dit iets waarby ek kan help?

**Arsslan**, *vriendelik dog beslis afwysend*: In hierdie dinge kan 'n vrou nie help nie. Dis nou nie 'n saak van vroueraad nie.

**Freka**: Miskien van daad; miskien kan 'n vrou op ander wyse help as waar jy aan sou dink.

**Arsslan** *laat dit verbygaan*: Dit is oor Ribax se aanbod. Ons het lank gepraat in die nag.

**Freka**: Aanbod?

**Arsslan**, *met 'n sekere bevrediging*: Hy wil hê dat ek die opperste aanvoerder moet word oor al die krygsmagte van die Bond van die Maan — te land en te see.

**Freka**, *verras*: Maar dit is 'n groot eer vir jou, my gemaal.

**Arsslan**, *sonder veel geesdrif*: Ja, 'n groot eer.

**Freka**, *trots*: Ek het altyd geweet dat ek getroud was met die grootste krygsheld en die vernuftigste veldheer van al die stamme wat om die Groen See woon . . . . Twyfel jy of jy die amp aan moet neem?

**Arsslan**: Dit sou nie veel help om te twyfel nie . . . . En eintlik is ek tog meer vir 'n krygsman geskape as iets anders; dit sou vir my dus heerlik wees om só veel van die aarde se allerbeste strydsmanne aan te voer. Party blink uit met die swaard; ander is die fynste boogskutters, en weer ander, soos my eie Palte, sal met die langspies iedere vyand plat kan loop. — Jy kan glo dat dié gedagte my lok: Die beste manne met elke wapen!

**Freka**: Waaroor aarsel jy, hoe jy moet kies?

**Arsslan**: Omdat daar by hierdie keuse . . . geen keuse is nie. Vir 'n vrye man is dit 'n bittere saak!

**Freka**, *bietjie onseker*: Vir die Palte-nasie ook sal dit groter roem en aansien bring.

**Arsslan**: Ja juis! Dog w a n n e e r ek sou weier — wat 'n vrye man se vrye reg behoort te wees — wat word van my troue Palte; van jou en my, en van ons kinders? Ons Palte-nasie is onder die kleineres.

**Freka**: Ek verstaan nie. — En daardie naam: Bond van die Maan! Kort-kort hoor 'n mens nou die woord . . . . Ek is geen vriend van die maan nie. Die maan is trouloos en veranderlik — en koud. Ek hou nie van daardie n a a m nie!

**Arsslan**: Die naam hinder my die minste.

**Freka**: Maar maak dit duidelik aan 'n domme vrou: wat bedoel hierdie bond eintlik? (*Staan naby Arsslan*).

ARSSLAN, *raak liefdevol aan haar hand; warm*: Nee, my vrou; d o m nie! . . . .Eintlik; ja eintlik is daar in so 'n bond veel wat mooi is. Al ons volke wat hier om die Groen See lewe— Lokenryk die grootste (maar met 'n vrottert van 'n koning), Wallmoeholm, jou eie Soelbakke; ja, en die Kumere, die Sulakiete, en ons Palte — ons is partykeer selfs naby familie van mekaar. Elkeen het sy eie aanleg, sy eie lewenswyse. Ons het dikwels baklei onder mekaar; miskien onnodig! As koopman bevaar die een meer die see; die ander bewerk die vrugbare aarde, en boer met beeste of skape; of hulle seil ver op visvangs uit; of maak kunstige stowwe uit wol en vlas, of huisraad uit koper en klei of hout. Dog ons was elkeen maar inkennig en eieselwig gewees; dikwels afgunstig op mekaar. As ons saam wil staan, sal almal wen daarby. Mekaar se welvaart deel. Ons sou geen vrees hoef te hê vir vreemde seerowers, of vir daardie bloeddorstige volke anderkant die Rotseilande nie.

FREKA: Dis waar, my heer. Dit sou goed wees.

ARSSLAN, *bedruk*: Ja. Maar . . .

FREKA: Maar?

ARSSLAN, *ernstig*: Maar . . . . sê my, Freka my gemalin: Moet ons deur bloedige geweld saamgedwing word, of in vriendskap?

FREKA: In vriendskap!

ARSSLAN, *verbitterd*: Moet die swart letters op 'n bondsperkament meer beteken as die vryheid van elkeen om in eie land sy eie lewe te lewe?

FREKA: Nee!

ARSSLAN: Moet 'n dooie skrifstuk my kan dwing om met geweld van gewapende magte teen my broeders en vriende op te trek — dat hulle onwillig moet buig onder die bond?

FREKA: Sekerlik nie! (*Skielik hoopvol*): Maar Arsslan my held, as jy aanneem, dan is jy sterk! Dan het jy mos al die verenigde wapenmagte onder jou eie bevel! . . . . Ek het jou tog reg verstaan?

ARSSLAN: Ja. Dog a n d e r moet beslis teen wie ek sal veg! En wie my aanstel, kan my ook afsit. (*Effens met grimmige hoon*): Alhoewel d i t darem nie so maklik sal gaan nie! (*Staan op*): Wat ek ook besluit, dit sweer ek, my siel verkoop ek nie!

FREKA, *treurig*: Nou verstaan ek beter, Arsslan my heer.

ARSSLAN: Laat my nou gaan, Freka . . . Ek dink ek het ‚Rook' al hoor runnik in sy stal. Dit doen hy altyd as ek hom nie betyds in die môre begroet nie . . . . (*Amper soos 'n seun*): My perd, my jagvalke, en my honde!

*Arsslan R. af.*

FREKA *maak weer 'n ligte kniebuiging en kyk Arsslan ernstig agterna.*

*Buite word stemme gehoor. Arsslan skielik weer op.*

ARSSLAN: Die poortwag meld daar is 'n vreemde vrou, moeg en uitgeput, wat sê sy m o e t met jou praat. Sy is eie bloed van jou, beweer sy.

FREKA: Eie bloed? Ek moet hoor wie sy is!

ARSSLAN: Sê hy moet haar op bring. Ek gaan nou.

*Arsslan R. af.*

FREKA *hou die deur half-oop; roep na buite*: Wagter!

POORTWAG, *buite; swaar, onbeholpe spraak*: Ja, Nooi!

FREKA: Wagter, hoe lyk sy? Sê vir my: Het sy goudligte hare. soos 'n rypende koringland? Het sy oë so blou soos die hemel?

POORTWAG, *buite*: Nooi Freka! Haar oë kon ek nie sien nie. Sy dra armoedige donker kleding, met 'n swarte sluier oor haar hoof. Maar ek dink ek het, deur dié sluier, hare sien blink soos goud.

FREKA, *bewoë uitroep*: Koedri! Sou dit my suster Koedri kan wees?

KOEDRI *se stem, nog in die verte*: Ek kom, my suster!

FREKA, *staccato*: Dankie, wagter! Gaan nou terug. (*Hou die deur wyer oop*).

*Koedri R. op.*

2. *'N SUSTER HOOP OP HULP.*

FREKA *neem Koedri se hand en lei haar binne; omhels haar dan hartstogtelik*: Sustertjie, my sustertjie, wees welkom in hierdie huis! (*Kyk na haar*): Maar h o e kom jy na ons? Ek hoop dit gaan goed met jou man en jou kindertjies.

KOEDRI, *hartseer maar sterk*: Ek het gevlug. Ek kom hulp soek by jou, Freka, en by Arsslan; want hy is sterk en hy is eerlik. Vriendelike vissers het, vir my ontwil, met hul skuitjie die sware reis hierheen gewaag. Ons het voor dagbreek geland.— My dogtertjie het ek agtergelaat by troue bywoners van ons. En my seuntjie — my sterke klein held — die is doodgebrand. (*Snik 'n oomblik*).

FREKA: Doodgebrand! (*Druk Koedri deelnemend teen haar bors*): My arme sustertjie.

KOEDRI: Ja, jy sal alles hoor, Freka.— En my man, hy is vandag 'n kneg, met ysterkettings aan sy bene, in die erts-smelterye van Lokenryk.

FREKA, *ontsteld*: In Lokenryk? Lokenryk, waar ons gas (*met 'n handgebaar na die binnedeel van die huis*) vandag die groot man is.

KOEDRI: Gas? Wie is hierdie gas?

FREKA: Moontlik het jy die naam al gehoor: Ribax. Hy is die leier van . . .

KOEDRI, *verbaas, dan met skielike hoop*: R i b a x ! Is dit Ribax self ? Dan het ek op 'n gelukkige dag na julle gekom. Want met reg kan ek van hom hulp en geregtigheid verwag. O, nou sal ons leed herstel word ! . . . Net my seuntjie kan niemand weer lewendig maak nie.

FREKA: Ken jy vir Ribax ? Nog flus het Arsslan aan my vertel dat hy lank as balling in Soelbakke vertoef het.

KOEDRI: Ja. Ons vader het hom as uitgeteerde kranke vlugteling in ons huis gebring. Deur ons land se ou, heilige gebruik is hy as bloedverwant in ons eie geslag opgeneem. Elke onreg hom aangedaan, is 'n wandaad wat o n s moet wreek, asof dit teen ons eie sibbe begaan is. En op hom weer rus dieselfde dwingende plig, as iemand misdoen teen onse huis. — O, ek w e e t , hy kan nie eens gehoor het van al die wreedheid en die laagheid wat teen ons in Soelbakke gepleeg is deur die moordbendes van die Bond van die Maan nie.

FREKA: Wat sê jy, Koedri ?

KOEDRI: Ek kom na Ribax nie as een wat soebat nie; ek kom as een van ons geslag wat r e g eis. Maar — sy dankbaarheid alleen sal spreek ! . . . . Doodsiek het vader hom by ons ingelei. Weke-lang het Moeder en ek hom moeitevol verpleeg. Die dood het kort-kort aan sy deur geklop. Ons het sy lewe gered. Dit weet hy. Dit sal hy nie vergeet het nie. — Die onreg sal hy nou keer !

FREKA: Koedri, sustertjie, ek is so bly om dit te hoor. (*Verontwaardig*): Maar watter onreg het die Bond van die Maan aan julle — my eie mense — gedoen ?

KOEDRI: En dit weet jy nie, Freka ? Ek sal jou sê. — Jy weet, ons is 'n volk wat welvarend geword het deur ons arbeid. Ons het die knapste werkers in silwer en met yster; ons eer die liederesangers van ons land; maar eintlik is dit die geseënde grond wat ons ploeg en saai, en ons teel die mooiste vee. — Jy onthou tog seker ons Oesfees, waar die spogkoei, met 'n krans van vette are om haar horings, aan die voorpunt loop ?

FREKA: Ag, Koedri, ja ! Ek onthou dit alles weer. Ek het so jonk daar weg gekom.

KOEDRI: Maar van blink-maak en weelde hou ons nie; — en van onreg glad nie ! — En toe hulle ons wou dwing om aan te sluit by die Bond van die Maan, toe het ons hertog en die voormanne geantwoord dat ons met ander se sake ons nie bemoei nie. Maar hulle het 'n oog gehad op ons koring, op ons soutpanne, en die silwerskatte in ons rante. — „Laat ons alleen !" het ons gesê.

FREKA: Dit was die regte antwoord ! En toe ?

KOEDRI: Toe; en toe het hulle geniepsig ons mense beginne pla. Nie soos eerbare krygsmanne oorlog maak nie. Nie man

teen man nie! Nee! Met vinnige galeie het hulle snags na ons kuste gekom, en haastig met swaard en vuur die verspreide woonstedes van al ons voorste geslagte een vir een oorval. Die bywoners se huisies selfs het hulle met teerfakkels aan brand gesteek. As daar tyd was, het hulle van ons fraaiste veediere saamgeneem na hul skepe. Maar toe ons manne te waaksaam was, en hard met die speer en die swaard teruggeslaan het, toe het hulle partykeer die stomme vee se hakskeensenings deurgekap, en selfs van die pragtigste koeie lewendig die uiers afgesny. (*Dit is of die herinnering haar swak laat voel*).

FREKA *sit haar arm om Koedri*: O, laag en gemeen! — Ag, kom sit, my suster. (*Lei Koedri moederlik na die diep leuningstoel, L. voor*): En dit, sê jy, is die Bond van die Maan?

KOEDRI: Jy sal nog meer hoor.

FREKA: Nog meer?

KOEDRI: Luister. Ons het toe orals wakkere wagte uitgesit. Dit het die boewe steeds suurder bekom. Maar jy weet tog dat die Lokenrykers met gereedskap en dooie werktuie nogal vernuftig is — liewer as vir die ploeg en groene lande. Toe ons so hard teruggeslaan het, toe het hulle van ysterstaal sterk boë gemaak, met 'n skroef, en uit die verte vuurpyle op ons skure afgeskiet en op ons rype lande. Ook op ons eie woonstede het brandpyle geval. So het ek my seuntjie verloor. En my man, hy het grimmig alleen gestorm. Hulle het hom oorweldig en saamgeneem. (*Slaan die sluier oor haar aangesig*).

FREKA: Koedri-kind, dat die noodlot jou so hard al geslaan het! .... Maar van dit alles kan Ribax sekerlik nie weet nie. (*Sy staan effens na R. terug, want uit die binnevertrek hoor sy voetstappe nader*).

*Ribax L. agter op.*

3. *DIE GAS HET GEEN HART NIE.*

RIBAX, *in huisdrag, met 'n langerige mantel tot onder die knieë; sien Freka en staan hoflik stil. Hy is altyd waardig, maar sonder die glimlag van naasteliefde.*

FREKA, *met eerbiedige buiging van haar regterknie*: My môregroet, geëerde gas! en sterkte!

RIBAX *buig met sy hoof laag teenoor Freka; sien nie dat daar iemand in die leunstoel sit nie*: Dankie, edele hertogin.

FREKA: En wat mag ek as môresterking aanbied aan ons gas? Daar is gerookte ham van bosbere en gekruide hertevlees, met brood. En hier van die heuningbier wat ons ‚heldemede' noem; ekself het dit van die geurigste bergheuning toeberei. Dit is waarlik 'n drank vir helde.

RIBAX: Baie dankie, my gasvrou! Nou vereers, as ek mag kies, net 'n kommetjie warm melk en 'n stukkie gedroogde brood.

FREKA: Nie eens 'n ligte eierspys nie?

RIBAX: Dankie, nie dadelik nie. Oor so 'n rukkie sal ek van daardie vlees en brood gebruik, met 'n beker bier. Maar nie van dié heldebier nie; net van die ligte huisbier wat die kundige vroue hier en in Soelbakke so heerlik kan brou. *(Merk dat Freka 'n blik na die leunstoel werp).*

FREKA, *gedienstig*: Kom sit aan. Dan sal ek gou 'n kommetjie warm melk gaan haal.

RIBAX: Maar met eie hande moet my edele gasvrou dit nie gaan haal nie!

FREKA: By ons is dit die gasvrou se eer en reg om self spys en drank aan geagte gaste voor te sit.

RIBAX *wys na die leunstoel*: Stuur haar wat daar sit.

FREKA, *bietjie verward*: Maar ook sy is 'n gas, 'n dierbare gas, — wat die beroemde Ribax in ander dae geken het... Dus gaan ek nou.

*Freka R. af.*

KOEDRI *staan op en slaan haar sluier terug*: Herken Ribax my nog?

RIBAX, *effens uit die veld geslaan; dan met die gladheid van die ervare hofman*: Hoe onverwags. My klein vriendinnetjie van vroeër dae! Nou ouer, en nog net so mooi — nee, mooier selfs as destyds. *(Met 'n baie diepe hoofbuiging)*: Ek begroet Koedri hier in die huis van ons dappere gastheer Arsslan. En nou onthou ek ook, jou oudste suster was met die hertog van die Palte-land getroud. Ek het dit net vergeet.

KOEDRI: En het Ribax my ook vergeet? En ons geslag?

RIBAX: Hoe sou ek my weldoeners ooit vergeet?

KOEDRI: Ek is bly om dit te hoor.

RIBAX: Waarom, Koedri?

KOEDRI, *sterk en waardig*: Ek eis r e g vir ons geslag! en Ribax se hulp.

RIBAX: Reg?

KOEDRI: Ja, reg en geregtigheid. En straf teen die wettelose bendes van die Bond van die Maan!

RIBAX, *koel en beslis*: Die Bond van die Maan ken geen wettelose bendes nie.

KOEDRI: Maar weet jy wel hoe hulle handel?

RIBAX: In my amp m o e t ek dit weet. Nee; tug en onderwerping aan die algemene welsyn, dit is die eerste reël van die Bond van die Maan.

KOEDRI, *bitter*: Algemene welsyn? Maar o n s e welsyn — ons in Soelbakke — en ons geluk en vrede!

RIBAX, *byna verwytend*: Maar Koedri! Ek het vroeër juis jou jeugdige verstand, jou vinnige verstand bewonder. Jy kon grootse gedagtes vat. *(Soos 'n redenaar)*: Die Bond mik na 'n beter en 'n gelukkiger toekoms vir ons a l m a l!

KOEDRI, *deur wilskrag ingehoue*: En dié wat deur die Bond vertrap en vervolg word ?

RIBAX: Juis julle van Soelbakke behoort dit te verstaan. Julle ken die kuns om die velde vrugbaar te maak. As julle nuwe grond wil braak, en daar staan 'n pragtige boom in die pad van die ploeg, — dan is dit jammer, maar die boom moet uitgeroei word. (*Blik styf voor hom uit*).

KOEDRI, *soos iemand wat skielik begryp; beskou Ribax; dan asof sy 'n innerlike beslissing bereik het, van nou af sterk en beheers; byna onbetrokke*: Ek dink ek beginne v e r s t a a n !

RIBAX, *verras; draai na haar, maar hoor dan Freka by die deur en kyk daarheen.*

*Freka R. op.*

FREKA *dra die kommetjie melk, met 'n vriendelike glimlag; het blykbaar 'n gasvrye woordjie op haar lippe, maar hoor dan onsteld Koedri se koel en vaste woorde.*

KOEDRI: Ribax ! Is jy nog 'n man van eer ? Jy praat vandag soos 'n goedkoop regsverdraaier. Antwoord aan my nou manlik: Het jy as hongerige, vervolgde vlugteling na ons gekom ? en gasreg ontvang ?

RIBAX: Ja, en steeds dankbaar onthou. — Maar wat het dit nou te doen met die noodlot van lande en volke ?

KOEDRI: Ja wat ? (*Gaan dadelik baie kalm voort*): En het my vader en moeder, met die geëerde, plegtige gebruik van ons volk, by die poort aan jou 'n stukkie roosterkoek en hamelvlees aangebied ? en jou daardeur tot seun en broeder van ons geslag gemaak ? (*Harder*): En van daardie dag moet o n s elke onreg teen jou wreek. Maar — maar ook jy moet ons soos 'n broeder help en bystaan ! Eer jy nog die heilige gebruik van die gasreg ?

RIBAX: Ek vir myself, eerbiedig die oue regte. Maar ek as eenling is gans iets anders as die Bond van die Maan. 'n Bond kan nie die pligte van 'n seun of broeder hê, — of die regte eis nie.

KOEDRI *knik asof sy stil teenoor haarself iets bevestig.*

FREKA *sit verontwaardig die kommetjie melk met 'n harde klap op die tafel neer; staan vlammend voor Ribax*: Heer Ribax, hoor nou na 'n vrou, 'n vrou van 'n stam waar vroueraad nog steeds in aansien staan ! Ekself het gisteraand die brood en sout aan jou gereik waarmee die Palte hulle gaste opneem in die beskerming van hul huis. Vir my is dit so heilig dat ek met eie lyf sou keer as iemand in hierdie huis jou lewe wil bedreig; — ja, al was dit van my geslag uit Soelbakke, wat rede het om haat teen jou te koester.

RIBAX, *met 'n hoflike buiging*: Ek dank my edele gasvrou vir dié edel woorde; ek eer ook dié gesindheid. Maar laat my duide-

lik maak: Wat reg is tussen mens en mens, dit is tussen volkere nie noodsaaklik bruikbaar nie.

FREKA, *smalend*: Bruikbaar! Laaghartige woord!

RIBAX, *met beleefde glimlag, maar effens uit die hoogte*: By ons ook word vroueraad geëer; maar nie in sake van die staatskuns of van oorlog nie. Daar is te veel verskil tussen die sake van die staat en ons vrouens se gewoonde werk van weef — of van kinders groot-maak.

FREKA, *skerp*: As ons nie kinders groot sou maak nie, dan sou al jou staatskuns spoedig verval in as, soos 'n harde houtstomp op die vuurherd.

*Arsslan R. op.*

4. *DIE HERTOGIN KEN HAAR HART.*

ARSSLAN *het sy ernstige sorge buite probeer afskud. Terwyl hy die deur oopmaak, begin hy met Freka praat*: Weet jy, Freka, ek is bekommerd oor daardie gawe jong wolfhond van my. Ek .... (*Merk skielik die drie mense in hulle gespanne houding. Eers draai hy na Ribax; hou styf militêr groetend die regtervoorarm loodreg op, die plat hand met die duimkant na agter*): Heer Ribax, sterkte vir die dag!

RIBAX *groet met 'n soortgelyke, maar losser beweging terug*: Dankie, my edele gastheer.

ARSSLAN *draai na Koedri.*

FREKA, *haastig*: En hier is Koedri, my suster, wat in nood en verdrukking hulp kom soek het by jou, Arsslan, en by my.

ARSSLAN, *waardig*: Welkom in ons huis, Koedri, skoonsuster! Jy was nog 'n kind toe ek jou laaste gesien het. Jy het blommetjies gestrooi op die baan voor die bruidspaar. (*Vat vriendelik haar twee hande en soen haar op haar voorhoof*).

FREKA, *plegtig en ernstig*: My gemaal, dit spyt my dat ek by jou hulp moet vra vir my eie suster, en dit moontlik teen ons hooggestrenge gas Ribax. Groot leed en onreg is haar aangedoen onder gesag van die Bond van die Maan.

ARSSLAN: Na 'n hulpbede van jou suster moet en sal ek luister; maar is dit nou juis die regte oomblik vir so 'n saak, Freka my vrou?

FREKA: My gemaal, dit is 'n saak wat so ernstig en so skreiend is, dat daar net kwaad van kom om dit uit te stel.

ARSSLAN, *kyk onrustig en effens verleë Ribax aan.*

RIBAX: Hertog Arsslan, ek dink dit is reg wat jou verstandige huisvrou daar sê. So-iets is soos 'n doring; dit is die nuttigste om dadelik aandag daaraan te gee.

KOEDRI, *byna asof sy daarbuite staan*: En wat doen jy met die doring?

RIBAX, *lig spottend*: 'n Mens trek dit met 'n tangetjie uit .... en gooi dit op die vuur.

KOEDRI *knik begrypend en bly stil.*

ARSSLAN, *ongemaklik*: Nou moet ek darem weet watter onreg gepleeg is, en watter soening geëis word. (*Kyk eers na Koedri*).

KOEDRI, *skud eenmaal stadig haar hoof.*

FREKA, *eers verras; praat dan dringend*: Laat my toe, my gemaal, om te pleit vir my jonge suster wat hier in ons huis redding kom soek het, en vir die land van my geboorte.

ARSSLAN: Freka, dit is goed en reg. (*Tot Ribax*): En wil ons gas nie sit nie ?

RIBAX *gaan sit op die leuninglose bank voor die vuurherd*: Tog het ek nie hiervoor na die Palte se land gevaar nie.

FREKA: Tog meen ek, heer Ribax, vandag en hier het dit ten nouste daarmee te doen. (*Tot Arsslan*). Hertog Arsslan, ek het verlof om hier te pleit vir die reg of onreg van my geslag en eie bloed ?

ARSSLAN, *opreg*: Jy weet, my vrou, dié reg het jy altyd.

FREKA: Dankie, my eggenoot en vader van my kinders ! — Jy het in erende vertroue aan my vertel met watter doel die edelgestrenge heer Ribax hiernatoe gereis het: Die Bond van die Maan bied jou aan om sy opperste bevelvoerder te word oor al die strydmagte wat onder sy orders staan.

RIBAX: Dit is die waarheid.

FREKA: En mag ek ons edele gas vra, of jy, my man, dan verbind sal wees om self, blindweg en gedwee, al die bevele van die Bond uit te voer. Teen wie ook al ? Selfs wanneer jou eie eerlike hart aan jou sê, dat dit g e m e e e n is ?

ARSSLAN, *amper verleë*: My liewe vrou, maak jy jou nie bietjie al te warm nie ? Oor wat m i s k i e n kan gebeur ?

FREKA: Hertog Arsslan, ek het nog altyd eerlik by jou, my egteman, gestaan. Dis nie ,miskien' nie ! Dit i s gedoen teen my beminde suster Koedri, teenoor my liewe geboorteland Soelbakke, — land wat reeds in sy naam die heilige Son vernoem .... Maar in Lokenryk is die Bond van die Maan gebore; Lokenryk, land van kale, koue koppies, waar die son deur rook en mistigheid steeds verduister word.—H u l l e het onheilige leed aangedoen aan my sustertjie, en aan haar land; ons ligtige land ! Waar die son ...

KOEDRI, *skielik, asof sy in 'n plegtige kánow inval*: Selfs in die winter !

FREKA: So sonnig kan skyn !

KOEDRI, *sag*: So sonnig.

RIBAX, *wat heeltyd die geduldige luisteraar gespeel het*: Maar, geëerde gasvrou, mag ek die eintlike vraag probeer beantwoord ?

KOEDRI: Dit sou goed wees, heer Ribax.

RIBAX: Hertog Arsslan weet dat ons hom hoge eer en vertroue aanbied van die Bond van die Maan. Hy sal — as hy aanneem — self 'n sterke stem hê in die Bond se Hoë Raad.

FREKA: Maar as hy alleen sou staan ?

RIBAX: Wie alleen staan in 'n raad van wyse manne, die is meestal verkeerd.

KOEDRI: Wie alleen staan, is nie altyd verkeerd nie.

RIBAX: Ek sê: Meestal. Nader aan wat die r e g t e ding is, kan dié wat moet besluit en doen in die lewe, nooit kom nie! — As ons meestal reg is, is dit al baie mooi. — Maar laat Hertog Arsslan sê hoe hy daaroor voel om die leierswaard te swaai vir die Bond; om die heerlikste jong helde aan te voer.

ARSSLAN: Ek moet erken, verleid'lik is daardie kant van die saak vir my. Van jongs-af was dit my vreugde om dapper stryders te leer en aan te voer. Die swaard is my gereedskap; die fyngetemperde snystaal geld baie meer as goud by my!

KOEDRI: Swaer Arsslan! Vergeet nie die roem van jou stamvader Arsslan, die eerste, nie. Hy was nog heerser oor ons twee lande saam. Tot heden eer ons in Soelbakke sy gedagtenis op Arsslansdag, wanneer plegtig die eerste ploegvoor getrek word. Want hy het ons geleer om uit yster die ploegskaar te smee, en die geduldige os in te span. Tevore het swakke vrouens met pikke die akkers bewerk.

RIBAX: En as ek die ou geskiedenisse reg onthou, het daardie eerste Arsslan 'n beroemde swaard gehad, wat 'n eie naam selfs had: ‚Blitsadder'; omdat dit so vinnig kon byt. Hy het dit met groot eer gevoer.

ARSSLAN, *sterk bevestigend*: Ja, dit is waar; en 'n slang staan nog in onse wapen. En op sy laaste slagveld, toe 'n oormag hom vasgedruk het, het hy sterwend nog sy swaard in splinters geslaan. Niemand anders moes dit ná hom gebruik nie!

RIBAX, *gou*: So 'n onverskrokke held het ons ook in hiërdie latere Arsslan kom soek. — Die gode het yster in ons berge laat groei, dat daaruit swaarde vir helde gehamer moet word.

KOEDRI: Die swaard as beskermer van die ploeg, nie as vervolger nie!

FREKA, *ongeduldig*: Heer Ribax, ons klets ál in die rondte om die groot saak heen. Ek moet reguit praat. Ek staan as klaagster hier oor bloedende onreg wat gepleeg is teen my suster Koedri, teen haar gesin en hele land! Hoe wil heer Ribax dit verdedig dat Koedri se huis aan brand gesteek is, haar seuntjie ellendig moes verbrand, en dat haar gemaal as kettingslaaf in Lokenryk gevange sit? En al die ander gruweldade wat ek nie eers kan noem nie?

RIBAX *staan op; ergerlik, maar hy bewaar die hoflike toon*: Mense, julle wil nie verder kyk as julle eie landjies en die veekamp nie! Die Bond van die Maan se grote roeping is juis om ons almal te leer om verder te kyk, en breër te dink.

KOEDRI, *ewe onskuldig*: Maar waarom?

FREKA: Nee! W a á r o m moet wapens en brandfakkels daarvoor gebruik word? Dit is hier die vraag.

RIBAX: Word kinders nooit getug tot hul eie beswil nie?

FREKA, *verontwaardig*: Van wanneer is die Bond van die Maan ons vader en ons moeder?

RIBAX, *kriewelrig maar nog geduldig*: Luister almal! Daardie swartoog-nasies, ses dae en ses nagte se seil anderkant die Rotseilande, — hulle word magtig en ryk; en roofsugtig. Af en toe kom hulle skepe hier al soutvis ruil, en sagte velle, en van ons goeie yster. Maar as hulle vyandig sou gekom het, dan was ons verdeeld en elkeen allenig.

ARSSLAN: Nee, ek glo ons sou gou bymekaar staan. Ons het tevore al dikwels tot hulp gesnel, die een van die ander. Dit sou ons dan weer doen.

RIBAX: As dit te laat was! Daarvoor is die Bond van die Maan n o u reeds nodig.

FREKA, *skerp*: Moet julle Bond dáárvoor die silwer en die sout van Soelbakke met wapengeweld opeis?

RIBAX: Nee. Nie s i l w e r nie! — Daar aan hul onbewoonde kus, na die kant van die aand, daar is ondergrondse houtskool in die klowe, waarvan breë bande oopgespoel is. Dis hard soos klip; dit hits veel vuriger as ons gewone houtskool wanneer 'n mens yster wil smelt. Maar hulle self gebruik dit nie eens nie.

KOEDRI: Ons het groot pragtige bosse met harde hout; onse ysterbewerkers kla nie oor die houtskool wat ons daarvan kry nie.

FREKA, *spits*: O ja! Maar Lokenryk het nie dié bosse nie. Is dit miskien die rede, heer Ribax? Daarom ook eis julle die sout uit Soelbakke se soutpanne; en die reg om te vis oor Wallmoeholm se ryke visbanke. — Lokenryk gebruik die Bond van die Maan om op ander se grond te oes. So begin ek nou te glo.

RIBAX, *met ligte hoon*: Edele vrou, uit daardie visbanke trek die Wallmoeholmers self nooit 'n vis nie! En niemand gebruik daardie sout nie; dit lê vir hulle te ver. Maar skepe kan digby kom, en sou laste op laste van skone sout kan raap. — En nie vir Lokenryk alleen eis die Bond 'n reg nie, dog eenders vir elke lid van die Bond. (*Salwend*): Soos goeie bure moet ons gee aan mekaar, en ontvang van mekaar.

FREKA: Maar waarom een van die kleineres—een van die bestes — eers verdruk? . . . Heer Ribax het gesê dat Arsslan 'n sterke stem sou hê in die Groot Raad. Maar die vuile besluite teen Soelbakke is reeds geneem, voordat hy 'n stem gehad het op die Raad. Dit sal nou hom ook bind! — (*Skielik verleë, byna berouvol; staan by Arsslan en lê haar hand vertroulik kort op sy arm*): Arsslan, my trotse, hoë eggenoot! Dit was my eerlike hart wat gepraat het. Miskien moes ek in jou teenwoordigheid nie so vurig die woord gevoer het nie.

ARSSLAN *druk 'n oomblikkie vriendelik haar hand*: Ons Palte het altyd met eerbied geluister na 'n rype huismoeder se opregte stem.

*L. word, taamlik ver buite, 'n blaassein gehoor van 'n soort waldhoring. Arsslan alleen hoor dit blykbaar; lig sy kop en luister byna ongeduldig verblyd daarna.*

RIBAX, *lig sarkasties*: Hoë hertogin, só opgewonde en vol gevoelsaamheid kan ons hierdie kwessie nie oplos nie . . . (*Tot Arsslan*): Deurlugtige gastheer, jy en ek sal praat. Ek belowe, as jy ons aanbod aanneem, om Soelbakke ligter te behandel . . . en nog 'n kans te gee. Jyself sal volmag hê om hulle met goeïigheid, oor te haal.

KOEDRI, *asof sy maar net vra*: As ons nie oorgehaal wil wees nie ?

RIBAX *haal sy skouers betekenisvol op*: Dit sou dan jammer wees ! (*Kyk weg*).

*Digter-by L. word die barbaarse waldhoringgeskal weer, en duideliker, gehoor. Ribax draai skielik sy kop na dié kant. Arsslan staan asof dit hom roep. Freka het ontsteld Ribax se laaste gebaar en woorde dadelik gevat, en kyk asof versteend na hom. Koedri roerloos soos te vore.*

RIBAX, *meer nuuskierig*: Wat was dit vir vreemde klanke ?

ARSSLAN, *bietjie soos 'n blye jongeling*: Dit is die horingsein van my eie lyf-vendel speerdraers; elke môre kom hulle om geoefen te word hier op die grasbaan. Dis die sein wat hulle leier en meester roep.

*Die horingsein word nogeens gehoor, effens harder en nader as tevore.*

ARSSLAN: Sal julle my verskoon ? Hulle wag na my.

RIBAX, *vol belangstelling*: Sou ek hulle kan sien ?

ARSSLAN *wys na die deur L.*: Van die klein gaandery hier buite kan 'n mens mooi neerkyk op hulle wapenspel.

*Arsslan haastig R. af; Ribax net so vinnig by die deur L. af.*

KOEDRI *is skielik vol vlammende lewe. Sy kyk na die kan en drinkbeker op die tafel, sonder om Freka te sien. Uit die voue van haar kleding haal sy 'n klein houtbussie uit en trek die deksel af, terwyl sy haastig na die tafel loop. Sorgvuldig strooi sy uit die bussie 'n bietjie van 'n wit poeier in die tinne beker. Asem diep, en gaan rustig weer na haar vorige plek by die leunstoel terug.*

FREKA, *onrustig vraend*: Koedri, sustertjie, wat het jy daar gedoen ?

KOEDRI *kyk haar 'n oomblik ondersoekend aan, dan baie rustig*: Dis 'n raat van ons moeder.

FREKA, *haastig*: Raat? Watter raat? Waarom weet ek daar niks van nie?

KOEDRI: Dis iets — as hy daarvan drink — wat hom s a g m o e- d i g sal maak.

FREKA, *in die war*: Sagmoedig? . . . Van my Moeder?

KOEDRI, *oortuigend*: Suster, ja! Jy het so jonk uit die huis gegaan dat sy jou nie alles kon leer nie.

FREKA *lag byna*: Maar waarskynlik drink hy glad nie eens uit daardie beker nie.

KOEDRI, *langsaam*: Daaroor moet die gode bselis!

FREKA: Die gode? (*Meteens ernstig*): Koedri! (*Verskrik*): Is dit gif? . . . . Ek laat dit nie toe nie! Dit kan vir ander ook gevaarlik word.

KOEDRI: Ek sal sorg dat n i e m a n d anders daaruit drink nie. Ek bly hier.

FREKA *fluister byna*: Is dit gif?

KOEDRI, *asof sy met 'n kind praat*: Oususter, ek het mos aan jou gesê: dit sal hom sagmoedig maak. En d i t alleen! (*Hoor Ribax terugkom en bly meteens stil. Staan roerloos soos tevore*).

*Ribax L. op*

5. *DIE GAS SOEK SY NOODLOT.*

FREKA, *met gedwonge poging om die gasvrou te wees*: En wat dink heer Ribax van Arsslan se boertjies?

RIBAX, *amper geesdriftig*: Boertjies! Ek wens dat ons meer sulke boertjies had! As Arsslan van 'n Palte-kneg d i t kan maak . . . dan moet ons hom kry. (*Vergeet sy gewone staatsman-versigtigheid*): Soos hulle aankom: seker tweemaal honderd man! in gelyke gelid, met blink speer in die vuis — soos 'n stormbrander wat aanrol teen die strand! Hulle soort kan ons baie goed gebruik.

FREKA, *skielik koud en vyandig*: Teen net sulke boertjies in Soelbakke, nè?

RIBAX *lag*: Edele gasvrou, moenie my plesier bederwe nie.

FREKA: Plesier? Nee, dood'like erns!

KOEDRI, *skielik, asof sy Ribax vriendelik wil uitlok*: En vind heer Ribax ook nog altyd plesier daarin om op die harp ons ou droewige deuntjies te speel?

RIBAX, *verbaas*: Die harp?

KOEDRI *aan Freka*: Ribax het mos vir my geleer om die harp te speel. Lank gelede. Ek kan dit nooit vergeet nie. (*Draai weer ongeërg na Ribax*): Kan heer Ribax die harp nog altyd so kunstig speel? En wysies sing daarby? Ek onthou nog 'n vrolike liedjie uit Lokenryk: oor 'n nooientjie en 'n skipper van oor die see.

RIBAX, *amper verleë, dan ruwer as wat nodig is*: Vir 'n man van die daad is musiek soos 'n bedwelmende gif. (*Dan tog vir 'n oomblik bevange in sagtere herinnering*): Dit was in die

dae van my bannelingskap. Terwyl ek speel en sing met jou, het ek my planne vir die toekoms uitgedink. — Dan is dit goed, as 'n liewe klein kind-meisie met groot oë luister na jou awenture, en na die vergete liedjies van jou voorvaders. (*Vergeet homself 'n oomblik*). En Koedri, onthou jy die papies van skoelappers, wat jy versamel het ?

KOEDRI, *sag tussenin*: Ek onthou die papies ook.

RIBAX: En hoe jy later jou handjies geklap het as hulle die roetvuil wande deurbreek, om vol kleurige onstuimigheid tot die lewe te ontwaak ? (*Ingedagte*): Dit was, daar by julle, my eie papietyd; 'n tyd om vir 'n goudharige dogtertjie sagas te vertel, en die harp te leer speel .... 'n Stille tyd om te besin, en ryp te word vir groter werk.

KOEDRI, *onverwags*: Ribax ! Jou harp het saam verbrand.

RIBAX, *asof hy uit 'n droom wakker skrik*: Miskien die beste maar ook ! (*Kyk haar nie aan nie*).

KOEDRI, *doodstil, maar beskou Ribax van die kant streng en ondersoekend*.

FREKA *bars ongeduldig uit*: Wat praat julle twee nou van skoelappers en harpe — en liedjies sing ? Oëverblindery is hier nie van pas nie, heer Ribax. Ek wil iets anders hoor. Soelbakke se mense het medelydend heer Ribax se lewe gered. Wat het hy nou te sê van die lae dade wat, op sy bevel, teen my gasvrye moederland gedoen word ? (*Met gevoel*): Land van 'n mooier en ryker lewe.

RIBAX, *skielik omgeslaan; met onnodige hoon*: R y k ? — 'n Enge lewe van kosgierige boereknegte !

FREKA, *uitdagend*: Ja ! Ryk en mooi. Selfs ons lyfeie volk het dit goed en onbesorg by ons in Soelbakke. — O, vandag herleef al die ou herinnerings weer. — Op die dag van die groot Oesfees mag die volk „jou" en „jy" vir ons sê; en die nooi bied hulle 'n feesmaal aan, en skep die bonesoep vir hulle op, en die ham met kool, en die eierkoek, gebak van die nuwe graan. En die baas self skink hul komme vol bier of soete dranke.

RIBAX: Wat het ek gesê ? Versadiging !— Dis daardie selftevrede boeregees — nee, b o e r s e gees ! — wat ons vooruitgang strem.

FREKA, *meer onsteld as kwaad*: Nee ! Dis geluk en menslikheid, en tevredenheid. Dis ....

RIBAX *val haar lomp in die rede*: Ja, dood-tevrede. Meer dood as tevrede.

FREKA *skud haar hoof; ernstig*: Ek verstaan nie. — Waarom mag die goeie mense van Soelbakke, en ander ook, nie hul eie lewe lei nie ? Wat w i l die Bond van die Maan ?

RIBAX: Ja, juis. Hulle eie lewe ! Selfsugtiglik. — Deur afsydig te bly, verswak hulle al die ander en stel dié in gevaar. —

En wat ons wil? (*Effens retories*): Ons wil algemene veiligheid. Geluk en voorspoed vir ons almal!

FREKA, *veroordelend*: Nee, heer Ribax, hoogste raadsheer van die Bond van die Maan! Met wit woorde kan niemand ooit swarte dade skoon verf nie. (*Bitter*): Daar is iets onmensliks in jou koue dade. Byna moet ek glo aan die ou sprokies van Lokenryk se ras van venynige kabouters en trolle, wat in die donker gate van die aarde erts uitdolwe, en in spelonke geniepsige wapentuig smee. Onvrugbare spotbeelde van 'n mens; onsterflik, maar sonder jeug en sonder vreugde! (*Skielik fel*): En dit wil h e l d e wees! wat in die nag brand- en sluipmoordenaars uitstuur om 'n mooier lewe te verniel .... Heer Ribax, ek het jou ten minste nog aangesien vir 'n man met heldebloed. Maar ...

RIBAX, *geraak, maar uiterlik spottend*: Ai, dié warrem woorde! Dit maak my self droog en dorstig. (*Stap reguit na die kan op die tafel en sit sy hand op die oor daarvan. Draai na Freka*): Miskien is daar te min van my edele gasvrou se h e l d e b i e r in my are. (*Tel die kan op om daaruit te skink in die tinne beker*).

FREKA *kyk spraakloos en verskrik na wat Ribax doen.*

KOEDRI *vervolg met grootste spanning en afwagting elke beweging van Ribax.*

RIBAX *hou die swaar kan nog 'n rukkie met albei hande vas. Met bittere nadruk*: Hertogin Freka, jy het vanmôre aan jou vriende in Soelbakke geen goeie diens bewys nie. Ons sal hulle — en hulle gelyke — vaster moet vat. Dit is tyd dat hulle 'n nuwe lewe leer en aanneem. Miskien sal jou heldebier my hande sterk — Ek was glo nog te sag.

FREKA, *vurig*: Ha! Nou wys die duiwel sy ware gesig. (*Vlie om en ruk een van die swaarde van die muur af; swaai dit hoog en storm daarmee op Ribax af*: Nee! Ek self sal die mensdom van jou gruwel bevry! 'n vrou van die Palte, in Soelbakke gebore.

RIBAX *handel blitsvinnig. Een oomblik lyk dit asof hy die swaar kan vir 'n skild wil gebruik, maar meteens sit hy dit neer en vat die beker; staan in die postuur van 'n swaardvegter, klaar om met die beker die swaard af te weer.*

KOEDRI *het egter onmiddellik Freka se arm beetgekry en hang daaraan om haar te keer*: Suster, nee! onthou jou eie woorde oor die heilige gasvriendskap. (*Hou Freka vas*).

RIBAX *lag*: Die hertogin het 'n kort geheue. Met haar eie lyf wou sy die gas beskerm.

FREKA *laat die swaard op die vloer val*: Dis jy self wat die heilige gasreg verwerp en gehoon het.

RIBAX *skink tergend uit die kan bier in die beker*: Amper jammer dat Koedri gekeer het. Met hierdie beker sou ek selfs 'n

beter swaardvegter se slae afgekaats het. (*Lig die volle beker op*): Ek drink op ons verdere vriendskap!

FREKA, *in huiwerige gevoelstweespalk, probeer nog swak keer dat Ribax drink*: Maar heer Ribax wou mos liewer van my huisbier hê.

RIBAX *lag*: Nee, nou is die heldebier juis die regte.

FREKA *weifelend*: Die ander is frisser en ligter. Sal ek nie....

KOEDRI *val met helder, klinkende stem in*: Nee, Ribax is reg, suster. Die heldebier vir hom!

RIBAX, *effens verras; laggend*: Dit is waar ek nog op gewag het. My klein vriendin van vergange dae, my liewe leerling van die harp, sy verstaan my nou, en de groot dinge wat ek wil bewerk.

KOEDRI *roep hard*: Ja, drink dit, drink dit, Ribax! Jy is die held om hierdie heldebier van my suster met reg te drink.

RIBAX, *terwyl sy nog praat, lig die beker na haar kant toe, sit dit dan teen sy lippe en drink dit dorstig uit*: 'n Lang lewe vir ons almal!

FREKA *kyk vol angs na hom;* KOEDRI *in styf gespanne houding, met oë vol ongeduldige verwagting.*

FREKA, *tot Koedri, onseker*: Jy het gesê die gode moet beslis.

RIBAX, *lag veragtelik*: Die gode?

KOEDRI, *hard en stadig*: Die gode het hom laat kies.

RIBAX *kyk skielik wantrouig na hulle*: Wat sê julle? (*Gril; voel die gif*): Ha! Verraad! (*Sien die uitdrukking op Koedri se gelaat*): Jy, heks! (*Met 'n gesig vol haat en woede hou hy die swaar tinne beker hoog op om dit teen Koedri se hoof te slinger*): Saam met my sal jy vandag die skemerland van die dood betree.

FREKA *spring met 'n harde snik van angs voor Koedri om haar te dek.*

KOEDRI *kyk roerloos en onbevrees in Ribax se gesig*: Nee, vandag sal die vuurpoel van die boosdoeners jou ontvang. Jy wat die skuld dra aan die branddood van my kindjie!

RIBAX *het intussen, toe hy al klaar is om die beker te werp, meteens vol skrik gewaar hoe sy vingers hulle vat verloor. Hy doen 'n nuwe poging om goed te vat, maar moet dan ook sy linkerhand gebruik om die beker nog te hou. Laat wanhopig sy arms sak en sit onhandig die beker neer. Staar blind voor hom uit. Alles gebeur baie vinnig.*

FREKA, *vroulik aangedaan, terwyl sy angstig oor haar skouer na Ribax kyk, praat sag*: Ag, Koedri, dit moes nie gif gewees het nie!

KOEDRI *maak Freka se arm los; fier en onbarmhartig*: Hy kan jou nie meer hoor nie. Net die stale wil hou nog die spiere van kruis en knieë staande.—Maar die g i f d o o d is vir hom die regte, die paslike dood. Hy was self tot in sy siel vergewe; en stadig, dodelik sou hy die mensdom se harte

vergewe het. (*Hou liefdevol Freka se hand vas, terwyl hulle albei na Ribax kyk*).

RIBAX *se bene begewe hom skielik; hy val hard op sy knieë neer, maar hou sy regterarm op die tafelblad.*

FREKA, *vraend*: Daar slaan hy neer, soos 'n bos-eik in die winterstorms.

KOEDRI, *sagter*: 'n Pragtige boom, ja; maar vol bederf in sy hart, en verrotting. (*Albei draai weg*).

FREKA *slaan haar arms om Koedri; snik*: Koedri, my klein sustertjie! wat het Koedri gedoen?

KOEDRI *ernstig*: 'n Mooier, sonniger lewe gered — vir jou en my en baie mense — en die eer van Arsslan, jou man. Dit het Koedri gedoen.

*Gordyn vinnig af gedurende Koedri se laaste woorde.*

SLOT

Mei-Junie 1944.



# *Die Jammer Hart*

*'n Eenakter*

— DEUR —

W. A. DE KLERK.

(*Alle Opvoerregte Voorbehou*).

*Persone:*

HUGO DE WET
*Advokaat*

ELSE DE WET
*Sy Vrou*

DR. MCKENZIE
*Algemene Praktisyn en huisvriend van die De Wet-gesin*

DR. MEINTJIES
*Kinderspesialiteit*

Die ruim en aantreklike voorkamer aan huis van Hugo en Else de Wet. Die toneelinrigtng slut onder ander in 'n rusbank en gemakstoele; 'n skryfburo en 'n welgevulde boekrak; 'n drankbuffet; 'n paar keurige blomrangskikkings en aan die mure oorspronklike werke van bekende kunstenaars; op 'n tafeltjie links, 'n outomatiese telefoon. Daar is 'n voordeur links en 'n gangdeur regs. Skuins agter is daar 'n venster. Die tyd: die vroeë aand. Op die toneel: Hugo en McKenzie.

HUGO: (*staan ingedagte, bene effens van mekaar, hande diep in die broeksakke, lippe op mekaar gepers*) Mac.... (*kyk dan die ander 'n oomblik swyend aan*).

MCKEN.: (*besig om sy pyp te stop; hy kyk op*) Ja....?

HUGO: (*stadig, nadruklik*) Is julle hééltemal seker ?

MCKEN.: (*sug en haal sy skouers op*) Ons is seker, Hugo.

HUGO: (*hopeloos*): Daar val dus niks aan te doen nie, niks ... ?

MCKEN.: (*simpatiek*) Niks, Hugo. (*Pouse*) Altans niks waarvan die mediese wetenskap enige kennis dra nie.

HUGO: (*staan nog bewegingloos, asof hy die volle betekenis van die ander se woorde tot homself wil laat deurdring*) Niks... God, arme kind ! (*huiwerig, asof hy vrees vir die antwoord*) Mac... wat beteken dit vir die kind, wat wil dit sê, Mac...?

MCKEN.: (*beweeg langsaam in teenoorgestelde rigting, dan om*) Ek sou jou dit graag wil spaar. Jy weet hoe ek voel daaroor. Maar wat help dit ? Ek kan dit tog nie vir jou verberg nie. Jy moet dit weet....

HUGO: (*vinnig*) Natuurlik. Dis tog my kind . . .
MCKEN.: (*ingetoë*) Jy sal onthou dat ek jou met die eerste diagnose, en nadat ons Meintjies bygekry het, gewaarsku het teen die moontlike gevolge van die siekte . . . . .
HUGO: (*gespanne*) Verlamming ?
MCKEN.: Ja.
HUGO: In hoe 'n mate ?
MCKEN.: (*pouse*) Feitlik die hele liggaam.
HUGO: (*werktuiglik*) Die hele liggaam . . . . ? Ek het darem gehoop . . . . (*pouse*) En géén hoop op herstel nie, Mac ? Géén hoop nie . . . . ?
MCKEN.: (*skud sy kop stadig, dan ingetöë*) Nee . . . .
HUGO: Só definitief . . . . ?
MCKEN.: Ek het geen twyfel nie.
HUGO: En dit is oók Meintjies se mening ?
MCKEN.: Natuurlik.
HUGO: (*stap radeloos heen en weer*) Arme kind, arme kind . . . .!
MCKEN.: Dit is nie al nie.
HUGO: Nie ál nie ? Wát nog ?
MCKEN.: Die ergste vrees ek.
HUGO: Uiteindelik tóg die dood ? . . . .
MCKEN.: Was dit maar so. Dit sou makliker wees. (*Pouse*) Nee, nie die dood nie. Moontlik die verstand.
HUGO: (*fluisterend*) My kind se verstand . . . . (*pouse*) Jy bedoel . . . . Nee Mac !
MCKEN.: Ja, ek bedoel dit. Ek verafsku dit om dit aan jou te sê; maar ek moet. (*pouse*) Die virus van die encaphalitis-siekte is baie vernielsugtig. Dit val nie alleen die weefsels van die rugmurg aan nie. Die brein self word soms aangetas.
HUGO: (*meer beheers*) Jy sê ‚soms' . . . . ?
MCKEN.: (*haal sy skouers op*) Dis nie in alle gevalle so nie.
HUGO: (*vinnig*) In díe geval . . . . met Olaf . . . . ?
MCKEN.: (*skud stadig sy kop*) Nee. (*pouse*) Te veel skade is aangerig, heeltemal te veel.
HUGO: (*sak vermoeid neer in 'n stoel, verberg 'n oomblik sy gesig in sy hande, kyk weer op*) Die encephalitis-virus — dís wat julle dit noem. (*pouse*) God, hoe wreed, hoe ondankbaar wreed ! (*wend hom hartstogtelik tot die ander*) Wat het die onskuldige kind gedoen, Mac, wat het hy gedoen dat dít hom moes oorkom . . . . ? (*kreun saggies*) My seun van skaars vier jaar . . . . En ons het sulke planne vir hom gehad, sulke lugkastele gebou . . . . Ek en Else, . . . . (*pouse*) En hoe bespotlik is dit nou ? (*kyk die ander ondersoekend aan*) Begryp jy dit Mac, verstáán jy hoe ek voel ? Jy het self kinders, jy moet weet, . . . .
MCKEN.: (*stil*) Ek weet.
HUGO: (*aan homself*) Skaars vier jaar . . . . Net vier kort jaartjies . . . .

McKEN.: (*simpatiek*) Julle het ander kinders, Hugo....

HUGO: Ja, ja, natuurlik, natuurlik .... Maar net één Olaf .... (*staan weer vinnig op en loop radeloos heen en weer*) O Mac, o Mac — ek kan dit nie begryp nie. (*Slaan sy vuis op rug van die rusbank*) Hoekom h y Mac, hoekom Olaf — h y wat die lig van ons oë was, hy wat ons beskou het as die perfekte kind, hy wat .... Hoekom h y Mac? (*die ander kyk hom woordloos aan*) En waarom is syne dan nie een van die gevalle wat herstel het nie?

McKEN.: (*pouse*) Daar is min dinge in die lewe wat ons verstaan. (*pouse*) Al wat ons seker van is, is die skrale omvang van ons kennis....

HUGO: Ja maar .... (*hy sug swaar*) 'n Mens voel so magteloos, so oórweldig.

McKEN.: (*klop hom op die skouer*) Toe nou ou kêrel, beur nou op. Jy moet dit jou nie so aantrek nie. (*pouse*) Ek begryp goed hoe jy voel. As dit my kind was, dan weet ek hoe dit my sou geraak het. Maar ek weet ook dat dit geen doel kan dien nie. (*Klop hom weer op die skouer*) Toe nou .... jy weet dat ek en Meintjies hemel en aarde beweeg het om die kind....

HUGO: (*kalmer, nadenkend*) Naturlik .... vergewe my. Dis nie dat ek nie geweet het of verwag het dat die kind soiets kon oorkom nie. Dis miskien net dat ek gehoop het teen alle hoop. En .... wel, toe jy my sê wat die toestand is, toe het ek vir die eerste maal ten volle besef dat Olaf nie dood is nie. Ja Mac, dat hy nie dood is nie maar dat hy alleen 'n lewende dood in vooruitsig het....

MEINTJES: (*in van regs. Hy dra 'n leersakkie in die een hand en 'n stethoskoop in dei ander*).

McKEN.: (*stil*) Hallo Meintjies....

MEIN.: Hallo Mac. ... (*aan Hugo*) Wel mnr. de Wet, het dr. McKenzie die posisie aan u verduidelik?

HUGO: In verband met Olaf? (*die ander knik*) Ja dankie, dokter.

MEIN.: (*nadruklik, simpatiek*) Dit spyt my innig, mnr. de Wet. Ek het u vrou nou net gesê en ek sê dit weer aan u: as daar iets te doen is, sou ek dit doen. Op hierdie oomblik kan ek alleen my meegevoel betuig .... (*vat die ander se hand en druk dit stewig*) En as ek op enige manier in die toekoms kan help, sal ek maar te bly wees....

HUGO: Dankie dr. Meintjies. Ek moet u ook bedank. Ek waardeer wat u en Mac gedoen het in die laaste week. Ek is seker niemand kon meer gedoen het nie.

MEIN.: Dankie mnr. de Wet, .... (*terwyl hy sy jas wat eenkant op 'n stoel gelê het, aantrek*) Ek het 'n bietjie na u vrou gekyk vaneffe. Sy moet haarself stilhou. Sy is afgewerk en moeg. Ek het haar 'n sterk slaapmiddel gegee. U moet

maar toesien dat sy vroeg gaan lê en dit volgens die voorskrif drink. En laat haar maar môre deurslaap....

HUGO: Dankie dokter.... (*pouse*) Is julle dan so haastig? Wil julle nie eers iets gebruik voor julle loop nie? (*Kyk eers na Meintjies en dan na McKenzie*) Mac?

MCKEN.: (*onseker*) Wel, ek weet nie hoe haastig my vriend hier is nie — ek het saam met hom in sy motor gekom....

MEIN.: (*kyk op sy horlosie*) Ek moet om nege-uur weer by die hospitaal wees. Dis nou twintig voor. Ja, ons kan nog 'n paar minute bly. Maar nie te lank nie. Met die verdonkering kan 'n mens nie te vinnig ry nie.

HUGO: (*kyk na albei*) Brandewyn?

MEIN.: Dankie — so 'n kleintjie....

HUGO: Vir jou, Mac?

MCKEN.: Dankie.

HUGO: (*haal 'n bottel en twee glase uit die drankbuffet*) Met bruiswater?

MEIN.: Gewone water, dankie.

MCKEN.: Vir my ook.

HUGO: (*plaas die bottel en glase op 'n tafeltjie*) Verskoon my net 'n oomblikkie.... (*neem 'n leë waterbeker vanuit die buffet; dan af na regs*).

MCKEN.: (*as hy af is*) Hoe lyk sy vir jou, Jan?

MEIN.: Mevrou de Wet? (*die ander knik*) Wel, soos jy waarskynlik weet, is sy nie juis die tipe van vrou wat maklik gediagnoseer word nie.... glimlag gewoonlik... altyd kalm. Maar ek kon darem sien dat sy deur 'n geweldige emosionele spanning in die afgelope week was. (*pouse*) Op die oog wys sy natuurlik nie veel nie. Sy is altyd innemend, verbasend nugter, opgeruimd. (*pouse*). Maar sy is moeg, baie moeg. Vlees en bloed kan nie nagte en nagte sonder slaap deurbring nie — selfs Else de Wet sal dit op die duur nie kan uitstaan nie. (*pouse*) Ek vrees dat as sy nie nou begin slaap kry nie, sal daar 'n tweede geval in die huis wees....

MCKEN.: Weet sy nou alles?

MEIN.: (*sug*) Ek het haar gesê, ja.

MCKEN.: Hoe het sy dit ontvang?

MEIN.: (*hy dink*) Op 'n manier wat my eienaardig voorgekom het. Ek het haar gesê wat die vooruitsigte vir die kind is. Terwyl ek nog aan praat was, het sy doodstil na my staan en luister.. met haar oë wydoop en onbeweeglik gerig op my. Selfs toe ek alles vertel het wat daar te vertel is, het sy niks gesê nie. Toe het daar 'n eienaardige glimlaggie om haar mond gekom, 'n snaakse weemoedige glimlaggie. En die trane het in haar oë opgewel en oor haar wange begin loop. Sy't dit nie probeer keer nie. (*pouse*) Ek het lank

gewag dat sy iets moet sê en toe maar meer uit verleentheid as iets anders het ek my verskoning aangebied en geloop . . .

McKEN.: (*ontroer*) Arme vrou.

(*Hugo op van regs met die beker water*).

HUGO: Verskoon my dat ek so lank gedraai het . . . . (*skink die brandewyn in die glase in*) Sê maar hoeveel . . . . .

McKEN.: So ja dankie, Hugo . . . .

MEIN.: Dankie mnr. de Wet . . .

McKEN.: En joune dan ?

HUGO: Ek sal nie neem nie.

McKEN.: Seker tog, Hugo . . . .

HUGO: Nee dankie, regtig. Ek voel nie vanaand daarna nie.

MEIN.: (*pouse*) Nouja dan — beterskap vir julle . . . . (*hy en Mackenzie lig hul glasies en drink*).

McKEN.: (*as Hugo meteens weer baie teneergedruk daaruit sien*) Toe nou, ou kêrel . . . .

HUGO: Jule moet my maar verskoon as ek ongesellig is . . . .

MEIN.: Natuurlik . . . .

HUGO: (*nadenkend*) Ek is nou geneig om te dink dat dit verreweg beter sou gewees het as Olaf gesterf het. Om so te moet voortlewe kan tog geen doel dien nie . . . . Om hom elke dag daar so te sien lê in sy bedjie, met sy bleek gesiggie, en te moet weet dat hy eenmaal gelag en buite in die son gespeel het, om te weet dat hy nooit weer sal speel nie, nooit meer sal lag nie, miskien ons nie eers meer sal ken nie. Ons klein Olaf . . . . (*gaan sit en kyk strak voor hom uit*) Wat het hy dan gedoen om te verdien dat hy so moet voortlewe . . . . ? (*McKenzie vat hom gerusstellend aan die arm; hy sug en staan meteens weer op*) Vergewe my dat ek so voor julle praat. Ek kan myself nie behelp nie . . . .

McKEN.: Toemaar ou kêrel . . . . (*pouse*).

MEIN.: 'n Mens moet soms 'n bietjie lug aan jou gevoelens gee.

McKEN.: Onthou net dat dit in julle eie belang sal wees om julle so gou moontlik te versoen met die toestand — hoe swaar dit ookal mag wees. Ek dink veral aan Else . . . .

HUGO: Else, arme Else . . . . ! (*kyk Meintjies bekommerd aan*) Is u seker daar is niks ernstigs met haar verkeerd nie, dokter?

MEIN.: (*gerustellend*) Niks ernstigs nie. Sy's net moeg. Sy moet rus, mnr. de Wet, rus en haar nie bekommer nie . . . .

HUGO: God, ek kry haar so jammer ! As julle net weet wat sy in die laaste weke deurgemaak het. Sy't nooit geslaap nie. Sy't net altyd daar by die bed gesit en kyk en kyk en wag en wag. Soms het sy gebid, op die vloer gekniel met haar kop op die rand van die bed. Ek het haar gesmeek om te slaap. Maar sy wou nie weg van hom nie. Sy't daar bly sit deur al daardie vreeslike nagte toe Olaf daar gelê en hyg het na asem . . . . (*pouse*) Het ons maar liewer die kind na die La Salle geneem . . . .

McKEN.: Beter versorging kon Olaf in die hospitaal nie ontvang het nie. (*pouse*) In die dae toe Else nog by die La Salle was, het ek altyd gesê dat sy die beste verpleegster is wat ek ooit geken het. Sy was nooit opgewonde of senuweeagtig nie. Sy was altyd nugter, altyd volkome redelik, bekwaam, in die teater onverbeterlik .... (*pouse*) En haar sukses het sy aan één ding te danke gehad: sy het die gawe van 'n menslike jammerte besit....

HUGO: (*wat belangstellend geluister het*) Ja, so was sy, só is sy vandag nog, só het ek haar altyd geken .... Else die jammerhartige .... En nou kan julle julle voorstel hoe hierdie besigheid van Olaf haar geraak het.

MEIN.: (*asof hy die seël daarop wil druk*) U vrou het daardie kind baie lief....

HUGO: Dr. Meintjies, sy't Olaf aanbid. (*pouse*) Else is nie iemand wat met haar hart op haar mou rondloop nie. Maar ek ken haar en ek weet dat haar hart in stilte meer gebloei het vir die kind as wat ek of jy ooit 'n denkbeeld van kan vorm....

McKEN.: Sy sal daar oorkom. Die tyd genees....

HUGO: (*sug ingedagte*) Ja....

MEIN.: (*pouse — kyk dan op sy horlosie*) Ons moet loop....

McKEN.: Ek sou net eers vir Else 'n handdruk wil gee....

HUGO: (*staan op*) Ek sal haar gaan roep .... (*af na regs*).

MEIN.: (*skud sy kop*) Ek kan nie onthou dat in die vyf-en-twintig jaar wat ek hier in die stad spesialiseer ek meer bewus was van die beperkinge van die mediese wetenskap as wat ek vanaand is nie....

McKEN.: (*lag effens sinies*) Hm .... dis snaaks. Jy weet ek het 'n soortgelyke gevoel op die oomblik. (*pouse*) Net by my is dit nie soseer 'n bewustheid van die beperkinge van die mediese wetenskap nie — dit ook natuurlik. Maar dis eerder 'n besef van die ontoereikenheid van die beskaafde reëls en regspleging van ons fatsoenlike samelewing....

MEIN.: (*kyk hom ondersoekend aan*) Wat bedoel jy?

McKEN.: Net dat ek dit soms betreur dat die werkinge van die reg en die konvensies van die maatskappy selde ruimte laat vir óf liefde óf genade....

MEIN.: (*snap sy bedoeling — fronsend*) Mac .... wil jy tog nie vir my sê nie dat....

McKEN.: (*vinnig*) Ek sê niks nie, Jan. (*met fyn sarkasme*) As eerbare medikus en as eerbare burger betaam dit my nie om iets te sê nie. Vergeet maar dat ek ooit iets probeer sê het....

MEIN.: (*as 'n ligte waarskuwing*) Jy betree gevaarlike terrein, Mac....

McKEN.: (*onverskillig*) Miskien .... (*haal sy skouers op en begin dan sy jas aantrek wat eenkant oor die rug van 'n stoel gehang het*).

(*Hugo en* Else *op van regs. Else is baie bleek en daar is iets gespanne in haar houding. In haar hand dra sy 'n brief*).

McKen.: A Else! (*gaan haar tegemoet en neem haar hand*).

Else: (*ingetoë*) Verskoon my tog dat ek nie vroeër afgekom het nie....

McKen.: Ek wil net groet en alle beterskap toewens voor ek loop....

Else: (*glimlag effens*) Beterskap.... vir my?

McKen.: (*verleë*) Vir jou ook natuurlik....

Else: (*waarderend*) Dankie Mac. En dankie vir alles wat jy gedoen het. Kom gou weer.

Mein.: (*na vore*) Nogmaals mevrou de Wet.... (*gee haar hand*).

Else: En nogmaals dankie ook aan u, dokter....(*Meintjies en McKenzie beweeg saam op na die deur links*).

Mein.: (*draai om by die deur en gee Hugo hand*) Totsiens mnr. de Wet....

Hugo: Totsiens dokter. Nogmaals dankie....

McKen.: (*gee Hugo hand*) Totsiens my vriend....

Hugo: Totsiens Mac.... groete aan Mimi, né....

Else: (*van agter*) Van my ook Mac....

McKen.: Ek sal (*beweeg na die deur*).

Else: (*asof sy iets vergeet het*) O ja, Mac, wag 'n bietjie. (*McKenzie staan en draai weer om*) Jammer om jou lastig te val. Gee jy om om hierdie brief vir my te pos in die stad? Ek wil graag hê dit moet nog die pos vannag haal... (*oorhandig die brief aan hom*).

McKen.: Seker. Met plesier. (*neem die brief by haar en steek dit in sy binnesak*) Nouja, totsiens.... (*af*).

Hugo: (*maak die deur agter McKenzie toe en kom dan terug na die middel van die vertrek*) Else.... (*op na haar en hou haar vas teen hom sodat hy neerkyk in haar oë*) My liefling.... (*soen haar liggies op die mond*).

Else: Ek kon die tyd nie afwag dat ek jou alleen moet sien nie. Daar is sovéél om oor te praat, Hugo.... (*sug en breek dan weg van hom; sy neem plaas in een van die leunstoele*) Het hulle jou ook vertel? Weet jy nou ook alles....?

Hugo: (*ingetoë*) Ja, ek weet....

Else: Jy weet dus wat ons kind te wagte lê?

Hugo: Hulle het my alles vertel.... Mac het....

Else: (*staar strak voor haar uit*) Jy weet dus dat Olaf (*sag, effens sinies*) — Olaf die kind waarvoor ons so baie drome gehad het — (*stadiger*) dat hy 'n idioot sal wees....?

HUGO: (*sug en laat sy kop effens sak*) Ja.... dít weet ek ook. (*met skielike intensiteit*) En dít is vir my die vreeslikste, Else dít....! As dit net sy klein liggaampie was, maar dit is ook sy verstand, sy rede, die setel van sy menslikheid....! O God....

ELSA: (*staan op — dan terwyl sy na die venster loop en dit oopmaak*) Moenie meer sê nie. Ek weet dit alles. In die laaste halfuur het ek dit 'n duisendmaal deurdink. (*draai meteens om en kom 'n endjie terug*) 'n duisendmaal Hugo....! Ek weet net wat dit beteken. Ek het al die gevolge en implikasies al deurdink, alles.... (*stadig op na hom. Dan kniel sy op die rusbank en kyk hom vol in die oë aan*) Hugo....

HUGO: Ja my lief?

ELSE: Hugo het jy my nog lief?

HUGOS (*effens verras*) Natuurlik....

ELSE: (*verlaat die rusbank en kom weer teen hom staan*) Nog net soos die eertse dag in die Witteberg....?

HUGO: Meer.... (*hy soen haar weer*) Baie meer.

ELSE: Sal jy my altyd só liefhê....?

HUGO: Natuurlik (*pouse*) Jy vra dit so snaaks. Hoekom....

ELSE: Al gebeur daar ook wát, Hugo — al sou die hele wêreld skielik om jou ineenstort?

HUGO: Jy weet dit tog. (*pouse*) Hoekom vra jy?

ELSE: Ag sommer. (*pouse*) Ek wil dit sommer hoor. Ek weet dat dit so is. Jy het my nog nooit iets anders as liefde betoon nie.... (*breek weg van hom en neem plaas op die rusbank*) Kom ons gesels.....

HUGO: Gesels....? Waaroor?

ELSE: Sommer.... oor koeitjies en kalfies. Kom sit hier op die rusbank (*hy neem teenoor haar plaas*) Sommer oor enige ding, sodat... ek nie meer moet dink oor die dinge waaroor ek so baie moes dink in die laaste tyd nie. (*pouse*) Hugo.... (*hy kyk vraend na haar*) kom ons gesels oor al die dae wat ons saam ondervind het, al daardie mooi dae en die mooi dinge wat ons gesien het en.... (*sy dink*).

HUGO: (*stil*) Jy sê dit asof ons hulle nooit weer sal sien nie....

ELSE: 'n Mens weet nie. (*pouse*) Maar dan het 'n mens darem nog die herinnering, nè? Dit kan hulle nie van ons neem nie....

HUGO: (*lag stilletjies*) Ag, moenie verspot wees nie, lief. Natuurlik sal ons hulle weer sien. Mac het reg: die tyd sál genees....

ELSE: (*steur haar nie aan hom nie*) Woensdag is ons tien jaar getroud. (*kyk meteens weer na hom*) Besef jy dit?

HUGO: Ja.... tien jaar, nè.

ELSE: Was ons gelukkig?

HUGO: Dink jy dan nie so nie?

ELSE: Natuurlik. (*pouse*) Selfs nou is ons gelukkig. (*pouse*) Soms het ek daaraan gedink dat daar twee soorte geluk in die lewe is. Ons het albei ondervind. Daar is die gewone soort — maklik en aangenaam. Die ander maak seer. Dit sny hier binne in, diep.... Eers lyk dit nie op geluk nie. Dit lyk soos 'n ramp wat jou lewe oorweldig. Maar dan dink jy daaroor en dan sien jy dat dit tog geluk is, want dit laat jou dink en laat jou dinge verstaan wat jy voorheen nie verstaan het nie en bring jou nader aan.... (*sien dat hy haar effens verbaas aankyk*) Klink dit alles baie verspot?

HUGO: Nee, dit klink nie verspot nie maar.... Ek is nie gewoond om jou só te hoor praat nie.

ELSE: (*sug en staan op*) Ek weet ek praat meer as gewoonlik. Miskien praat ek óok onsin. Maar ek wíl vanaand praat, Hugo. Ek wil sommer oor alles praat. 'n Mens weet nie altyd hoeveel tyd jy het om die dinge te sê wat jy wil sê nie....

HUGO: Nie tyd nie? (*pouse*) Ek verstaan jou nie.

ELSE: (*ietwat onverskillig*) Dit maak nie saak nie. (*pouse*) Hoofsaak is net dat ons nog gelukkig is, nè, dat ons nog ons herinnering het. (*pouse*) Daar is soveel om te onthou.... (*kom sit weer langs hom op die rusbank*) Onthou jy dit ook graag, Hugo? (*kyk verwagtend op sy gesig*) Daardie eerste dag in die Witteberge? (*met skielike entoesiasme*) Die ding wat ek altyd daarvan sal onthou is die lug — die kristal-heldere blou daarvan daardie dag! En hoe ons verlore geraak het en nie omgegee het nie....(*sy lag, effe senuweeagtig*) En in die nag het ons teruggekom na die kamp. En die sterre was soos vlamme. En daar was 'n maan, 'n yswit verblindende maan.... (*sy sak langs die rusbank af totdat sy in 'n knielende houding voor hom op die grond kom. Hy vat haar hande waar hy sit en kyk neer in haar oë*). O Hugo dit was so mooi.... Soms as ek my oë toemaak dan sien ek dit alles weer. En dan kan ek jou stem ook hoor toe jy my gesê het dat jy my liefhet.... (*sy lê met haar kop in sy skoot*) En dan kan ek weer my hart hoor klop soos dit dwarsdeur daardie nag geklop het. Doef-doef, doef-doef, het dit gegaan, heelnag....

HUGO: (*vat haar gesig in sy hande — onbegrypend*) Jy is so emosioneel.... ek het jou nog nie so gesien nie. Wat is dit?

ELSE: (*staan vinnig op*) Ag, ek weet ek is sentimenteel, onuithoudbaar. Ek weet jy ken my nie so nie.... (*pouse*) Kom ek jou baie eienaardig voor?

HUGO: Dit maak nie saak nie. Dis net jou senuwees. Ek weet wat jy deurgemaak het....

ELSE: Dis waar: Ek is nie myself nie.... (*die trane wel skielik in haar oë op*) Jy moet my maar verskoon. Dit sal regkom.

HUGO: Jy moet gaan slaap. Jy's baie moeg. (*pouse*) En sluk die goed wat die dokter jou gegee het....

ELSE: Gee my liewer iets om te drink — enigiets. (*sien dan brandewyn bottel*) Wat is daar? Brandewyn?....

HUGO: (*verras*) Brandewyn....? Jy....?

ELSE: Ja, ja, gee maar.... (*pouse — en dan as hy nog aarsel*). Asseblief....

HUGO: Is jy seker?

ELSE: Waarom nie....? Dis tog nie so ongewoon nie.

HUGO: Ek kan nie onthou wanneer ek jou dit laas sien drink het nie. (*haal sy skouers op en neem dan 'n skoon glasie uit die buffet. Hy skink die brandewyn en voeg water by*).

ELSE: (*neem glasie by hom*) Dankie. (sy drink dit vinnig weg *en trek 'n skewe mond*) Hoe enige mens dit vir sy genot kan drink, weet ek nie....

HUGO: Hoekom drink jy dit?

ELSE: Dit voorsien in meer as een behoefte. (*merk dat haar handelwyse hom nie heeltemal aangestaan het nie*) Skok ek jou?

HUGO: (*verslap—lag effens*) *Nee*... Weer, ek is net nie gewoond daaraan nie. Ek moet erken, my lief, dat jou hele gedrag my 'n bietjie vreemd voorkom — selfs onder dié omstandighede....

ELSE: Is dit só merkbaar....?

HUGO: Wel, om mee te begin, jy's so rusteloos en....

ELSE: Senuweeagtig....?

HUGO: Nie juis dit nie maar — wel, miskien.... (*asof hy meteens gedagte daaraan kry*) Voel jy siek, my liefling? Sal ek 'n dokter roep?

ELSE: (*lag senuweeagtig*) 'n Dokter? (*pouse, dan in 'n laer toon*) Dis nou te laat vir 'n dokter....

HUGO: (*werktuiglik*) Te laat vir 'n dokter....? (*pouse*) Wat op aarde bedoel jy? Hoekom sê jy „dis te laat vir 'n dokter?"

ELSE: (*effe verskrik*) Het ek so gesê? Ek het dit nie.... Ek het my verspreek.... Ek bedoel....

HUGO: (*'n bietjie skerper*) Else wát makeer jou?

ELSE: (*sak vermoeid terug in haar stoel*) Niks, niks.... Moenie jou oor my bekommer nie. Ek is sommer.... 'n bietjie op my senuwees....

HUGO: Jy moet gaan slaap. Toe nou.... Kom.... (*op na haar en neem haar by die hand*) Kom....

ELSE: (*staan 'n oomblik en kyk op na hom*) Jy moet my maar vergewe as ek jou omkrap. Ek is net nie.... Toemaar môre sal dit alles weer reg wees, môre sal dit alles oor wees, alles.... (*bring haar hand op na haar slaap*).

HUGO: (*asof hy meteens 'n ingewing kry*) Else, kom sit hier ..(*hy lei haar weer na die rusbank*) kom vertel nou vir my: wat is dit wat jou hinder? Wees nou openlik met my....

ELSE: (*bring weer haar hand op na haar slaap*) Ek moet met jou praat. Maar ek weet nie hoe nie....

HUGO: (*simpatiek*) Waaroor?

ELSE: (*'n Lang stilte waarin sy swaar en reëlmatig asemhaal en strak voor haar uitkyk*) Miskien moet ek jou eers vertel van iets wat ek eenmaal gesien het, in die dae toe ek nog by die La Salle, by die hospitaal was....

HUGO: Vertel maar....

ELSE: (*stadig, peinsend*) Ek het eenmaal 'n kind daar gesien. Hugo — 'n kind wat polio-encephalitis gehad het en nie gesterf het nie. Hy het die lewe behou, ja, maar alleen in die liggaam. Sy gees was dood, 'n spotterny met die lewe... Ek het daardie kind uit die hospitaal sien gaan, vermink, sonder rede, sonder iets wat hom as mens kan onderskei. (*pouse*) Later het ek hom weer gesien, drie jaar later, Hugo ..... Hy was nog nie dood nie. Hy't nog gelewe. Miskien lewe hy vandag nog.... Dit was vreeslik!.... (*bedek haar oë met haar sakdoek*) En toe ek daardie kind gesien het kon ek nooit dink dat 'n kind van my.....

HUGO: (*ombels haar; sy lê en snik teen sy bors*) My arme Else....

ELSE: (*kom weer regop in 'n sittende houding en droog haar trane af*) Wel, vanaand toe dokter Meintjies daar bo in die kamer aan my vertel het dat Olaf ook só sou word en dat... (*sy byt haar lip vas*).

HUGO: Ja Else?

ELSE: (*vat sy hande styf in haar eie*) Hugo.... (*kyk hom bekommerd aan*) sê my eers: as ek moet weggaan van jou en....

HUGO: (*geskok*) Jy weggaan van my? (*pouse*) Maar my liewe Else, wat praat jy tog? Jy weg van my....? (*sy staar hom woordloos aan*) In hemelsnaam, hoekom....?

ELSE: As ek moes weggaan van jou.... sou jy die ander kinders kan versorg, alleen....?

HUGO: (*kriewelrig*) Maar wát bedoel jy?

ELSE: Christine en Marié.... sal jy hulle alleen kan versorg? Hulle is nog sò klein.... Ek weet Heléne sal hulle ook versorg.... Maar jy is hulle vader.... En... as ek miskien weg is....

HUGO: Maar waarheen, waarheen....! (*hy vat haar en skud haar liggies aan haar skouers*) Else....! Wat bedoel jy? Hoekom praat jy van weggaan? Waarheen, hoekom? Weet jy wat jy sê?....

ELSE: (*stil*) Ek weet.

HUGO: Maar jy kannie weet nie, jy....



## DIE LEWENSBLOED VAN DIE LAND

Wanneer u gemaklik in u kompartement gaan sit, moenie daaraan dink as slegs nog 'n reis wat u per spoor gaan aflê nie . . . . dink ook aan die wonderlike konstruktiewe onderneming wat hierdie reis vir u moontlik maak.

Die Spoorweg-are wat die wildernis binnedring, met takke na elke streek waar die beskawing moet vooruitgaan, het die land oopgemaak vir landbou, handel en voorspoed; het die materiaal aangevoer, die produkte weggevoer, en het gebou en gevoed op presies dieselfde manier as wat die bloed van die are die menslike liggaam aan die lewe hou.

Suid-Afrikaners het hierdie spoorweg gebou, en Suid-Afrikaners is verantwoordelik vir die werking daarvan.

## HET U GEWEET DAT . . . .

Daar 13.291 myl spoorweë in Suid-Afrika is, en dat die S.A.S. Padmotordiens boonop elke maand meer as 1,000,000 myl dek?

Dat die Spoorweë 126.307.610 passasiers per jaar vervoer, sowel as 33,119 312 ton goedere en 5,348,991 stuks vee?

Dat daar 73,907 blankes en 49.960 nie-blankes in diens gehou word om u en u goedere doeltreffend en met veiligheid te vervoer?

Eindelik, dat die Verversingsdepartement elke jaar produkte ter waarde van £370,165 van Suid-Afrikaanse boere koop?

**Wees trots op die S.A.S., omdat u gehelp het om dit op te bou**

# SUID-AFRIKAANSE SPOORWEË

ELSE: Ja Hugo, ek weet. (*pouse*) Moenie kwaad word nie. Ek weet alles wat ek sê. Ek weet alles wat ek gedoen het, Hugo. Ek verseker jou ek het nog nooit so duidelik en so oombliklik geweet dat ek iets moet doen as wat ek vanaand geweet het nie . . . .

HUGO: (*opgewonde — 'n vreeslike agterdog het by hom begin opkom*) Maar wat het jy gedoen? Wat, wat . . . . ! (*sy staar hom nog 'n oomblik aan; hy gryp haar weer aan die skouers en skud haar*) Else, praat . . . .! Wat het jy gedoen . . . . !

ELSE: (*staan stadig op en staan bewegingloos; haar oë staar wydgerek voor haar uit; as sy praat, is haar stem laag en skaars hoorbaar*) Ek het Olaf laat sterf . . . .

HUGO: (*soos een betowerd; dan ook in lae toon*) Jy het wat . . . .! (*harder*) Else . . . . ! Wat het jy gesê . . . . ?(*in wat volg staar hy haar aan asof iemand hom 'n hou toegedien het*).

ELSE: (*in dieselfde lae toon*) Ja, ek het hom laat sterf. (*pouse*) Ek het hom ingespuit met die slaapmiddel vir my bedoel . . . . (*die trane wel vinnig op en loop vrylik oor haar wange*) . . . . Ek het hom laat sterf omdat ek hom liefhet, omdat ek hom te lief het om hom só te sien lewe, só te sien ly . . . . Ek het hom net laat slaap, Hugo, diep en sag laat slaap sodat hy nooit weer sal wakker word nie, sodat hy nie die hel van die vlees sal moet deurmaak nie, sodat sy klein gees weer vry sal wees . . . . (*verslap — harder*) O Hugo, God sal my vergewe . . . . ! Hy weet dat ek my kind liefgehad het . . . . dat ek nie aan myself gedink het nie . . . .

HUGO: (*asof hy meteens wakkerskrik; stil*) Ek glo jou nie . . . . Ek is jammer, maar ek glo jou eenvoudig nie . . . .

ELSE: Het ek al ooit aan jou 'n leuen vertel? (*pouse*) Waarom sal ek dit nou doen? En waarom só 'n leuen . . . . ?

HUGO: Jy moet jou verbeel het . . . . Ek glo dit nie . . . .

ELSE: Ek verbeel my nie . . . .

HUGO: (*hy gryp haar aan haar arms*) Maar sê vir my dit is nie waar nie! Sê my! Else . . . .!

ELSE: (*kyk hom aan met jammerte vir hom*) Dit is waar. Jy kan gaan kyk . . . . .

HUGO: (*staan nog 'n oomblik besluitloos*) ek sál . . . . (*hy los haar meteens en gaan vinnig af na regs*).

ELSE: (*as hy uit is, sak sy neer op die vloer langs die rusbank op haar knieë. So lê sy 'n lang ruk, met haar kop in haar arms. Dan kyk sy op*) God vergewe my . . . . . ek kon nie anders nie. Vergewe my, Here . . . . Toe ek hoor wat my kind te wagte lê, kón ek nie anders nie . . . . En Here, ek het geweet as ek wag sal ek te swak wees . . . . En o God, help vir Hugo en my ander kinders . . . . Wees U by hulle in hierdie tyd . . . . O Vader, asseblief . . . .

*(Hugo kom weer ingehardloop. Sy staan moeisaam op).*

HUGO: Ek het jou gesê ek glo jou nie! Hy lewe! Sy hart klop....!

ELSE: (*asof sy dit verwag het*) Hy sal oor 'n rukkie dood wees.... Hy sal nie weer wakker word nie....

HUGO: (*vinnig op na haar*) Wat het jy vir hom gegee!?

ELSE: 'n Inspuiting.....

HUGO: Waarvan!

ELSE: Maak dit saak?

HUGO: Wat was dit?

ELSE: (*saaklik*) Somnifaine.

HUGO: Maar besef jy wat jy gedoen het? (*pouse*) Besef jy dat dit moord is.... moord, Else!

ELSE: Moord.... ja miskien ís dit moord. Noem dit wat jy wil. God alleen weet dat dit uit genade gedoen is.... God weet dit.... Hy sal my nie daarvoor straf nie.... Dit mag verkeerd wees maar.....

HUGO: (*asof hy meteens weer besef en tot aksie aangedryf word*) Maar hy's nie dood nie! Hy lewe...! 'n Dokter.....! (*hy beweeg vinnig oor na die telefoon, gryp die telefoon-*) Wat is Mac se nommer?

ELSE: (*stadig*) Ek weet nie, Hugo....

HUGO: (*werp vinnig 'n verwytende blik in haar rigting*) Jy weet nie...! (*blaai weer vinnig in die boek en konsentreer op die adresboek en begin met koorsagtige haas daarin rondblaai; dan op een bladsy waar hy vinnig met sy vingers langs die bladsy af beweeg*) Hier.... (*hy gooi die boek vinnig neer en skakel die nommer met bewende vingers; dan wag hy ongeduldig*) Hallo.... hallo.... (*harder*) hallo....! Ja ...is dit jy, Mac?.... Wie? Dis Hugo hier, Hugo de Wet.... Wat? Ekskuus, verkeerde nommer.... Vervlaks! (*plaas weer die spreekbuis op die mik en soek weer die regte nommer in die adresboek op; hy skakel die eerste drie syfers en merk dan Else waar sy agter hom staan*) Moenie hier staan nie Else.... Gaan na die kind.... doen enigiets....! (*skakel die orige twee syfers. Else staan nog onbeweeglik. Hy luister en merk dan dat sy nog nie weg is nie*) Else....! Om Godsnaam, sal jy asseblief na die kind gaan....! (*sy haal diep asem en verlaat stil die kamer. Hugo staan nog en wag. Dan plaas hy weer die spreekbuis hard op die mik neer en skakel vinnig weer die nommer, dan aan homself terwyl hy skakel*) Ses.... een..... sewe ... nul .... drie.... (*neem die gehoorbuis en luister*) Dammit, beset ..... (*hy sug hard en plaas weer die spreekbuis op die mik. Na ongeveer tien sekondes skakel hy weer die nommer. Maar die nommer is nog beset. Hy is duidelik baie ongeduldig en op sy senuwees. Na 'n vierde poging is die lyn*

*weer oop*) Hallo.... hallo.... Wie praat? O.... Is dokter McKenzie daar, asseblief.... Ja..... Goed, ek sal wag.... (*staan 'n rukkie en wag. Die uitdrukking op sy gesig is een van die uiterste spanning. Af en toe kyk hy vinnig oor sy skouer, blykbaar om te sien of Else nog nie aan die kom is nie*) Hallo.... O Hallo Mimi.... Ja, ek soek vir Mac.... dis dringend, Mimi.... Nee, dis niks met Else nie.... Waar is hy, sê jy? By die La Salle?.... O, goed dankie, ek sal daarheen bel.... Totsiens Mimi.... Baie dankie.... (*plaas die spreekbuis terug en soek met koorsagtige haas na die hospitaal se nommer. Hy vind dit na 'n rukkie en skakel die eerste paar syfers. Dan merk hy dat Else teruggekom het en kort agter hom staan*).

ELSE: Moenie bel nie, Hugo....

HUGO: (*kyk haar verwilderd aan*) Nie bel nie! Jy moet gek wees, Else.... (*hy skakel vinnig nog 'n syfer*).

ELSE: Ek is nie gek nie. Dit sal nie help nie. Olaf is dood....

HUGO: (*staan vasgewortel met die spreekbuis in sy hand en staar haar woordloos aan*) Dood....?

ELSE: (*die trane loop oor haar wange*) Ja, hy's dood, genadiglik dood....

HUGO: (*die spreekbuis glip onwillekeurig uit sy hande*) Dood... (*hy begin werktuiglik oor die kamer stap. Hy versnel meteens sy pas en verdwyn af na regs*) Dood....!

ELSE: (*stap vermoeid oor na die rusbank. Sy sak daarop neer en lê teen die rug en snik. So lê sy 'n lang ruk. Af en toe ruk haar liggaam sigbaar. Na 'n paar minute kom Hugo weer stadig terug in die kamer. Sy kyk nie op nie*).

HUGO: (*staan, kalmer*) Ja, hy's dood....

ELSE: (*meteens vinnig op na hom*) O Hugo, jy móet probeer verstaan....

HUGO: Ek verstaan. Maar ek weet ook die gevolge, die verskriklike gevolge....

ELSE: Ek weet dit ook.... Ek ken al die gevolge.... Ek is volkome bereid om die straf te ontvang vir wat ek gedoen het.

HUGO: (*werktuiglik*) Die straf.... Else weet jy dat dit die tronk sal beteken.... miskien twee, drie jaar.... as hulle genadig is, twee, drie jaar op die minste.... Besef jy dit? Jy Else, jy in die tronk.... O God nee....

ELSE: Ek is bereid om te gaan. Ek soek nie om dit so te regverdig nie — op daardie manier....

HUGO: Nee, nee.... Dit sal te vreeslik wees.... Jy weet nie wat die tronk is nie.... Ek weet dit.... (*pouse waarin hy dink — dan skielik*) Nee, ek sal nie toelaat dat jy tronk toe gaan nie.... al moet ek lieg en bedrieg om dit te doen...! (*gryp haar weer vas*) Else, niemand mag hiervan weet nie, verstaan jy, niemand nie.... Ek sal vir Mac in ons vertroue neem

..... En Mac sal 'n doodsertifikaat gee en sê dat die kind dood is aan encephalitis of wat ookal. Ek weet Mac sal dit doen .... Mac sál dit doen .... En niemand anders mag 'n woord hiervan hoor nie .... (*dringend*) Verstaan jy Else .... ?

ELSE: (*kyk hom aan met eindelose jammerte in haar oë, jammerte vir hom*) My arme ou man (*sy streel sy slape liggies met haar hande*).

HUGO: Hoekom sê jy so ?

ELSE: Nou sal jy verstaan waarom ek jou gevra het of jy na Christine en Marié sou kon kyk as ek weg moet gaan .... (*pouse*) Daar is niks aan te doen nie. Ek het reeds alles beken. En die brief is geskrywe en gepos ....

HUGO: Die brief .... Aan wie .... ?

ELSE: Dis geadresseer aan adv. A. M. Besselaar ....

HUGO: A. M. Besselaar .... Bessie .... Die Prokureur-Generaal ....! O Else ..... (*gryp haar en druk haar teen hom*) Wannéér het jy dit geskryf .... ?

ELSE: Vanaand .... net voordat ek afgekom het ....

HUGO: Wat het jy gesê .... ?

ELSE: Baie saaklik .... net dat ek my kind om die lewe gebring het; en waarom; en dat ek bereid is om al die gevolge te dra ....

HUGO: (*hou haar krampagtig vas*) O Else .... Else .... (*asof hy skielik gedagte kry*) Wié het die brief gepos ?

ELSES: Mac .....

HUGO: Mac ! (*los haar meteens*) Jy sê Mac ! (*asof die gedagte hom meteens te binne skiet*) Miskien het hy dit nog nie gepos nie ... (*hy hardloop weer oor na die telefoon en skakel vinnig die nommer van die hospitaal. Hy luister gespanne*) Hallo .... hallo ..... Is dit die La Salle .... Dr. McKenzie asseblief .... dankie (*staan en wag 'n rukkie*) Hallo .... hallo Mac .... ! Ja, dis ek .... Mac. Luister hier .... het jy al die brief gepos wat Else jou vanaand hier gegee het ? Ja, jy onthou man; sy het jou die brief gegee net toe jy die huis verlaat .... Kyk tog asseblief, ja .... Is dit daar .... ? Aan wie is dit geadresseer .... ? Ja, dis reg, dis reg ....! O Goddank .... ! Mac, jy moet luister na my ....! Jy moet asseblief dadelik hierheen kom .... ja hierheen .... nee, dis nie iets met Else nie .... jy moet net hierheen kom .... Ek kan jou nie oor die foon sê waarom nie .... Jy moet net kom so gou montlik .... Sal jy, Mac .... ? En Mac, luister .... Nee, jy hoef nie om verskoning te vra nie .... Jy moet dit juis nie pos nie Mac .... ! Hoor jy ? Onder geen omstandighede nie, Mac .... Kan jy verstaan ? Kom dadelik hierheen en bring die brief saam .... en pas dit asseblief op .... moet dit nie verloor nie, Mac .... Wanneer sal jy hier wees ? Jou kar .... ? O .... Kan jy met hom

saamkom? Wanneer .... dadelik? Uitstekend .... Tot waar sal hy jou kan bring .... Goed, dan sal ek jou by sy huis kom haal .... Nee, dis nie ver nie .... Sommer hier naby .... Ek gaan dadelik oor. Ja ek sal daar wees as julle daar aankom .... Is jy seker hy ry dadelik? Goed .... Totsiens .... (*plaas die gehoorbuis terug op die mik*) Goddank, hy't vergeet ....! (*sak vermoeid neer in 'n leunstoel en verberg 'n oomblik sy gesig in sy hande*) Hy't vergeet om dit te pos, Goddank ....! (*staan op en gaan na haar waar sy bewegingloos die hele gesprek aangeluister het*) Else, luister .... Mac kom hierheen. Hy kom dadelik. Meintjies bring hom in sy kar tot by sy huis. Ek gaan nou af om hom daar te haal. Ons sal netnou weer hier wees — binne 'n paar minute. Wag jy hier .... (*hy soen haar haastig en beweeg dan vinnig na links; as hy die deur bereik draai hy om*) Ek is seker Mac sal help — jy moet jou nie bekommer nie .... (*dan af; sy staar hom nog bewegingloos agterna*).

ELSE: (*so staan sy 'n lang ruk. Haar asem kom swaar en reëlmatig. Nou en dan bewe haar lippe effens. Dit is duidelik dat sy nie die posisie as opgelos beskou nie, dat daar 'n wilde stryd in haar is tussen rede en gevoel. 'n Enkele snik laat sy hoor. Dan stap sy stadig oor na die rusbank en sak hopeloos daarop neer. Haar arm lê oor die rug en sy lê met haar wang teen haar arm*) O God, wat moet ek doen ....? (*'n lang tyd lê sy daar, duidelik in stryd met haarself. Later staan sy op en loop 'n endjie weg. Sy gaan staan, diep in gedagte. Dan, asof sy meteens besluit, draai sy om en stap oor na die telefoon. Sy lig die spreekbuis van die mik, aarsel 'n oomblik en plaas dit dan weer daarop neer. Dan loop sy weer weg. Sy kom later by die venster te staan en lê met haar wange teen die koue ruite. Dan verstyf sy meteens en gaan weer stadig oor na die telefoon. Sy tel die adresboek op en soek haastig 'n nommer daarin op. Dan tel sy die spreekbuis op. Sy skakel die eerste drie nommers en staan dan besluitloos met die spreekbuis in haar hand en haar oë stip gerig op die blink, swart instrument voor haar op die tafel. Dis of sy haar meteens laat gaan, onverskillig oor die gevolge. Sy skakel die orige twee nommers vinnig en luister gespanne. Haar bors dein sigbaar op en neer*). Hallo .... is dit 7-2506? ... Ek wil met adv. Besselaar praat asseblief ... Ja, ek weet, maar dis baie dringend, ek verseker u .... Dis mev. de Wet wat praat, mev. Else de Wet .... my man is advokaat .... Ja, ek sal wag .... (*sy staan met die spreekbuis teen haar oor en wag. Een maal laat sy die spreekbuis sak asof sy dit weer op die mik wil plaas. Sy maak haar oë toe asof sy skielik dronk geword het. Haar lippe prewel iets. Dan lig sy dit weer stadig op na haar oor*) Hallo ....

Is dit adv. Besselaar ? Mnr. Besselaar, dis Else de Wet hier ....Hugo de Wet se vrou.... Ja.... Dit spyt my om u so laat te moet lastig val.... Dis baie dringend.... Mnr. Besselaar ek moet u noodsaaklik vanaand nog spreek.... Dis baie dringend, mnr. Besselaar... Ek moét. Nee, dit kannie wag tot môre nie.... U sal verstaan as ek u alles vertel het.... Nee, ek kannie oor die foon praat nie.... Ek is baie jammer.... Ek kan nie anders nie.... Ek moét u spreek.... Dit sal net 'n paar minute duur.... Ekskuus ? Nee, ek kan self kom. Dis nie ver nie.... Ek kan oor 'n kwartier daar wees.... Ja, hy weet.... Hy is nie hier nie .... Goed, mnr. Besselaar.... Baie dankie.... Ek sal so gou moontlik daar wees.... Totsiens (*sy plaas stadig die spreekbuis terug op die mik en staan bewegingloos asof sy haarself kans wil gee om te begryp wat sy so pas gedoen het. Dan is dit asof sy meteens tot aksie beweeg word. Sy gaan vinnig oor na die skryfburo en haal 'n skryfblok, pen en koeverte te voorskyn. Sy gaan sit om te skrywe, maar staan dan weer vinnig op en verlaat die kamer na regs. 'n Oomblikkie later keer sy terug met 'n pelsjas aan en 'n handsakkie onder die arm. Dan gaan sit sy weer by die buro en neem die pen op. Vinnig en seker skrywe sy die brief. Net een of tweemaal kyk sy op en dink. So duur dit vir etlike minute. Sy voltooi die brief en lees dit aandagtig oor. As sy na aan die einde kom, hoor sy meteens buite die geluid van 'n motor wat stilhou. Sy stap vinnig oor na die venster en loer versigtig uit deur 'n skrefie. Dan kom sy vinnig weer terug, verseël die koevert, skrywe haastig 'n adres daarop en laat dit op die tafel lê. Nog een oomblik kyk sy in die kamer rond. Dan verlaat sy die kamer vinnig na regs. In die agtergrond word naderende stemme gehoor*).

HUGO: (*as hy McKenzie binnelei*).... Sit maar solank, Mac.... Ek gaan gou vir haar roep.... (*af regs; dan na 'n rukkie*) Else....! Waar is jy....? (*pouse*) Else ! (*meer angstig*) Else ! Waar is jy...? (*pouse — geluid van voetstappe wat vinnig nader*) Else....! (*na 'n rukkie kom Hugo verward die kamer weer binne*) My Here, Mac, sy's nie hier nie....

McKEN.: (*staan op waar hy plaas geneem het*) Sy moét hier wees. (*pouse*) Het jy al gaan kyk bo by die kind....?

HUGO: (*bekommerd*) Nee, maar ek het geskree.....

McKEN.: Miskien is sy tóg daar.... Gaan kyk gou.... (*Hugo draai om en verlaat weer die kamer. Mac stap heen en weer in die kamer. Dis duidelik dat daar ook iets gewigtigs is wat hom neerdruk. Hy kom langs die buro te staan en sien dan die brief wat daar lê. Hy tel dit stadig op en kyk na die adres. 'n Oomblik staan hy vasgewortel asof hy oombliklik die situasie begryp het. Hugo kom weer die kamer ingestorm*).

HUGOS (*ontredderd*) Sy's nie daar nie! (*hy sien Mac waar hy met die brief staan*) Wat het jy daar?

MCKEN.: (*kom stadig op — dan in 'n lae toon*) Dis vir jou....

HUGO: (*gryp die brief by hom en kyk stip na die adres. Dan skeur hy dit vinnig oop en lees met wilde oë wat daarin geskryf staan. Sy hande begin bewe en die brief gly later deur sy vingers. Sy hande val slap langs sy sye*). O my Here....

MCKEN.: (*asof hy weet wat die ander gelees het — saaklik*) Sy's na Besselaar....?

HUGO: (*knik stadig, byna fluisterend*) Ja, sy's na Besselaar....

MCKEN.: Ek het geweet dit sou gebeur.... (*pouse*) Die oomblik wat jy my vertel het dat jy haar hier gelaat het, het ek geweet dit sou gebeur.... (*hy tel die brief van die grond af op, lees 'n paar oomblikke in stilte, en knik dan stadig*) „Dit was nie om my medemens te trotseer nie; dit was uit die swakheid van 'n jammer hart...."

HUGO: (*gebroke*) O Mac, o Mac.....

MAC: (*asof hy dit alles deurgedink het*) Moenie jou ontstel nie, moenie jou bekommer nie. (*pouse — hy kom 'n bietjie nader dan stadig, nadruklik*) Jou vrou is nie alleen die beste verpleegster wat ek ooit geken het nie. (*pouse*) Onteenseglik is sy ook die beste mens wat ek ooit geken het en seker ooit sal ken. (*pouse*) Else de Wet.... dit is mense soos sy, Hugo, wat nog 'n hoop uithou vir ons verskeurde tyd en ons verskeurde beskawing.... want sy verstaan die betekenis van die woord caritas — liefde, 'n liefde wat geen plek vir die self ken nie.... (*pouse*) — Else het nie ten gronde gegaan nie, Hugo.... Else het oorwin....

SKERM.



# *Letterkundige oorsigte . . . .*

(Julie 1943 — Augustus 1944).

## ONS PROSALETTERKUNDE,

Deur Abel Coetzee.

Trou aan die gebruik om in ons Jaarboek slegs die beste werk in oorsigte te vermeld, is daar vanjaar drie werke wat aandag verdien: *Anderkant die Berge* deur C. M. van den Heever; *Simba* deur Sangiro; *Mammon se Afgronde* deur Roelf Britz.

Van den Heever se jongste werk is in die een opsig iets nuuts in sy romankuns, in die ander opsig 'n stewige knoop waarin van die beste eienskappe van sy vorige arbeid saamgebind word.

Nuut is dit in sover dit 'n historiese roman is, sy eerste, in die styl van die neo-romantici waarin geen jaargetalle aangedui word en waarin die tydsbeeld so onopvallend uitgewerk word dat dit op die leser die indruk laat dat hy die gebeurtenisse wat beskryf word self meegeleef het. Die verhaal speel in die vroegste tydperk van die bewoning van die Vrystaat en Transvaal deur die Voortrekkers. Die hoofkarakters daarin is Jakob en Hanna, en hulle dogter Malie; teenoor hulle staan Willem Pelser, sy vrou Jakkie, en sy seun Skalk.

Die twee groepe karakters staan eintlik aanvullend en beligtend teenoor mekaar. Jakob met sy seun is die beeld van die stoere trekker, 'n beeld van díe geslag mense wat die binnelande van Afrika mak en bewoonbaar gemaak het, wat die woesteny bedwing het met hulle onkeerbare dade- en veroweringsdrang en hulle onwrikbare godsvertroue. Hierdie geslag het onverbidlik, met die roer in die hand, die een stuk grond na die ander in besit geneem en omgeskep tot vrugbare plase terwyl die harde Calvinistiese leer hulle lewens nugter gehou het, en geanker in die voorskrifte van die Bybel. Daar was nie veel te sê in hulle omgang met mekaar nie, want hulle saamwoon was harmonies, vol begrip vir mekaar, met die liefde van die ouerpaar as die grond van hulle eenheid en eensgesindheid. Jakob word dan ook werklik 'n karakter in die boek, wat in alle opsigte bevredig: sy hulpvaardigheid; sy onversetlike wil om deur te dryf; sy verlange na die onbekende vertes anderkant die berge — steeds noordwaarts, waardeur hy uiteindelik die sinnebeeld word van die strydende aardse mens op pad na die ewige rus.

Willem Pelser met sy gesin word uitgebeeld as mense in wie se lewe slegs dwang en geweld en vereensaming bestaan het, mense wat geen teerhied geken het nie en wat daar steeds na bly hunker, mense wat gevul is met agterdog as gevolg van hulle verlede. Dis karakters wat ons lankal ken in Van den Heever




HET 'N NAAM VIR VOLMAAKT-HEID

BROUERS SEDERT 1887

en Chandler's is goed vir u ——

DAAROM VRA DAAR-VOOR BY NAAM . . .

Chandler's

LAGER, PILSENER, BURTON 4X ALE, MELK- OF HAWERMOUT-STOUT




Die Bier wat die Rand gebou het

se werk, maar by die uitbeelding hiervan ontbreek dit aan verkleinerende satire. En na mate dit aan satire afgeneem het, het dit toegeneem aan begrypende menslikheid. Willem Pelser en sy gesin word in hulle minderwaardige optrede, wat altyd op verdeling en verdeeldheid uitloop, met liefde uitgebeeld, en omdat ons die verborge bronne waaruit hulle dade gebore word, begryp, kan ons hulle ook nie veroordeel nie.

Hiermee het ons die twee groot groepe Afrikaners uit die Voortrekkertydperk aangedui. Die derde groep wat nodig is om die beeld van die neëntiende eeu te voltooi, hang saam met die vreemde gemeenskappe op die pas-ontdekte diamantvelde. Hier vind ons Tys Vermeulen, die spekulant en „ boereverneuker.' Hierheen gaan ook Willem Pelser se oudste seun, Skalk. Op die plaas kon hy die dwang van sy vader nie meer verduur nie, hy laat sy verwagtende vrou in die steek, en gaan na die diamantvelde. Hoe anders en met 'n ander betekenis gevul is die swygsame doening van Japie, Jakob se oudste seun nie. Skalk vertrek na die delwerye en daar leer hy minderwaardige dinge doen waardeur sy huwelik met Malie, Jakob se dogter, noodwendig moet misluk.

Op hierdie tydstip gaan die aandag in die verhaal oor op Malie, want op haar rus die verantwoordelikheid om te kies tussen die volwaardige lewe wat sy by haar ouers aan huis leer ken en bemin het, of die vernederende bestaan by Skalk wat hy deels by sy ouers geleer het, en deels van Kimberley af saamgebring het. Die vrou is dit wat uiteindelik sal moet kies of die minderwaardige dinge soos onsedelikheid, huweliksontbinding, bandelose egskeiding sal bly voortbestaan in ons volk se lewe. Malie verkies die opregtheid van haar ouers, gaan na die ouerhuis terug. En dan skyn Jakob se godsvertroue weer helder deur; soveel agting het hy vir die ewige dinge in die lewe van die mens, soveel liefde vir die waaragtige vryheid van gees, dat hy op sy ou dag, wanneer die laaste skof vir hom al byna daar is, die boer se verknogtheid aan die grond oorwin, sy ankerpenne lig en trek, verder noordwaarts. Sy vrou, wat intussen blind geword het, volg hom want sy weet dat sy koers nooit verkeerd kan wees nie. En sy seun Japie, die swygsame bewerker van die aarde, volg die leiding van sy vader.

Sodoende word die hele roman nie net die verhaal van 'n paar Afrikaanse huisgesinne nie, maar dit word 'n saamgestelde beeld van die bestaan hier tydens die neëntiende eeu met wat goed was en sleg in die lewe van die volk. Aan die einde word die hele verhaal teruggestoot, ver in die verlede, die ruimte in, los van die tydsbande, en ons kry die indruk dat die gebeurtenisse vervaag, nietig klein word naas die beeld van die ewige dinge en sodoende word dit omwaas met die skoonheid wat kleef aan die sprokie.

Op ander aspekte van die roman kan ek slegs terloops die aandag vestig: die oorwig van karakterbeelding oor milieuskildering en die duidelike oorhelling na die realistiese i.p.v. die liries-idealistiese; die invloed wat nawerk uit die skrywer se voorafgaande werke soos *Van Aangesig tot Aangesig* en *Generaal Hertzog*; die voortsetting van die stof soos aangetref word in *Laat Vrugte*; die positiewe houding van die hoofkarakter; en les bes: die bevrugting wat hier weer opnuut uitgaan van die onderkultuur, want die verhaal is in sy oorsprong 'n spookstorie!

*Mammon se Afgronde*, 'n eersteling van Roelf Britz, tref as die eerste roman in Afrikaans waarin die lewensagtergrond van die Randse gouddelwer aangrypend in sy egtheid en breë opset uitgebeeld word. Hier is 'n skrywer wat die myn ken in sy angsvolle werklikheid, 'n werker wat self die myn „gehoor praat" het. Dit is dan ook die belangrikste bydrae van hierdie lesenswaardige roman. 'n Hoogstaande kunswerk, wat gaaf is in al sy onderdele, het dit nog nie geword nie, om die volgende redes: 'n te opsetlike beklemtoning van die boodskap: „Afrikaners, besef julle watter groot ramp die goudmyne vir ons volk beteken?" 'n boodskap wat telkens en telkens weer op die voorgrond gestel word, in pleks dat die boodskap subtiel gegroei het uit die uitgebeelde stof en die gedaante aangeneem het van 'n spook wat ons dag en nag vervolg. Hierdie gebrek vloei voort uit die feit dat die stof in die kunstenaar se gees self nog nie tot skoonheid omgeskep is nie. Dan neig dit tot propaganda, wat ook die taalgebruik aantas, getuige die skrywer sy voorliefde vir die oratoriese woord pleks van die openbarende woord.

Die eersteling dra egter baie duidelik die spore van belofte. Iemand wat byvoorbeeld soiets kan bereik soos die voorval van 'n mynwerker wat 32 jaar onbeskadig ondergronds werk, dan die myn vaarwel sê, om binne enkele weke deur 'n vragmotor doodgery te word, behoort met meer besinking, meer rypheid as mens nog iets groots te lewer.

Van Sangiro het daar uiteindelik weer iets verskyn, nl. *Simba*. Van hierdie skrywer verwag mens altyd iets pakkends, vandaar dat die leserspubliek dan ook die eerste oplaag haas uitgekoop het. Wat hier aangebied word, is sowat twee dosyn verhale wat saamgegroepeer is in drie groepe: Ngésomit, Rolprentavonture, Simba. Eintlik is daar maar net ander aspekte van dieselfde stof: verhale uit die Oos-Afrikaanse jagwêreld.

Die belangrikste verdienste van die werk is sekerlik die lig, speelse verteltrant, die smaaklike vertelde jagverhaal, die geestige manier van vertel. Hierdeur is *Simba* meer 'n geesverwant van

*Op Safari* as van *Uit Oerwoud en Vlakte*. Mens mis hier byvoorbeeld die goedgestileerde volsin, die onmiddellike taal, die suinig geboude en hegte paragrawe waardeur *Uit Oerwoud en Vlakte* klassieke skoonheid gekry het. En dan kry mens ook, veral in die slotgedeelte, sinswendings wat nie vandag meer as hoogstaande taalgebruik aanvaar word nie.

Dis in elk geval 'n versameling verhale wat, al behoort dit nie tot sy heel beste werk nie, sekerlik met veel genoeë gelees sal word.

# *Poësie*

'n oorsig deur

P. DE V. PIENAAR.

Dis met huiwering dat ek die versoek van die redaksie aanvaar het om die oes op die gebied van die digkuns aan te kondig, omrede daar op hierdie gebied van die literêre kuns in die afgelope tyd so gesmous is met wêreldroem en die Afrikaner se magteloosheid om profete in hulle eie land na waarde te skat.

Die Skrywerskring stel hom egter ten doel: die bevordering van die literêre kuns; waar 'n lelie dus aanstaltes maak vir 'n eerste draggie — klein, skugter maar teer te ontvou — is dit sy plig om te keer dat die strale van 'n verskroeiende son van hulle wat buite die perke van 'n ,,benouende Afrikaanse isolasionisme" lewe, dit nie net na geboorte doodskroei nie. Of waar die grootheidswaansin weier om te erken dat die son ook oor medebroers skyn, is dit die Skrywerskring se plig om te sê: ,,Broer, vat so! Daardie klein diamantjies gee vreugde aan hulle wat deur gemaakte sonstrale skoon verblind is."

Voor my lê die volgende bundels gedigte van die afgelope jaar:

*Vonke* deur S. J. Pretorius (J. L. van Schaik);
*Die Enkeling* deur S. V. Petersen (Unie-Volkspers Beperk);
*Die Vlammende Fez* deur I. D. du Plessis (Unie-Volkspers, Beperk);
*Skermutseling en Skote* deur I. D. du Plessis (Van Schaik), en volledigheidshalwe nog 'n bundeljtie rymwerk, self uitgegee, met die tekende naam: *Rougrond.*

Die eerste spore van alles wat groei en gedy, is altyd die aandag werd. Soos hulle voortwaggel, soms onseker-struikelend soos 'n kind, soms gedra deur 'n kraggewende idealisme, soek 'n mens 'n rigting wat die koers vir die toekoms aandui. In die newelvlekke van die hemelruim bestaan die kern waaruit latere skitterende vaste sterre en planete gevorm word.

My eerste indruk van S. V. Petersen se aanvangsgedigte in ,Die Enkeling' was: hierdie kêrel het psigiatriese hulp nodig. In deel III en IV het ek egter begryp, hier worstel nie 'n mens met 'n geweldige minderwaardigheidskompleks wat in elke uitingsdrang 'n doodgeborene sien nie, maar dis die Enkeling as vertolker van die leed van 'n bejammerenswaardige volksgroep in Suid-Afrika, nl. die kleurling, soos I. D. du Plessis in Skermutseling en Skote dit raak sê: ,, die armsaliges wat tussen wit en swart, in niemandsland verslae en magteloos moet sit?"

pragtige uitgawe te beurt geval het. Dit is weer iets kosbaars vir die Afrikaanse kinderboekery.

Vir die eerste ontwakingsjare van die onhebbelike daadmens is daar eweneens 'n paar verdienstelike werkies in die afgelope twaalf maande gepubliseer. Van Jeanette Nel is daar twee aantreklike bandjies: *Twee onnutte van Papkuilsfontein* en *Klein Trekboertjies* (albei Nas. Pers, Beperk, Kaapstad). Wat verhaaltrant betref, is eersgenoemde die geslaagdste. Dit is die avonture van Ansie en Jannie van die stad wat drie maande lank by kinderlose oom Danie en tant Meta op die plaas moet gaan kuier. Die plaasbedrywighede gesien deur die oë van stadskinders en die menigte vermaaklike onnutsighede en fratse val so reg in die smaak van meneertjie-van-nege. Minder vlot van trant en spontaan van opset is *Klein Trekboertjies*, wat ek nogtans as besonder geskikte aanvullingsleesboek op die std. IV-trap wil aanbeveel. Daarin is 'n rykdom van gewestelike kennis en vertroudheid met die bestaan van die Boesmanlandse trekboergesin. Of dit aan doelbewuste studie dan wel aan eie ervaring te danke is, is moeilik om vas te stel, maar die skryfster het daarin geslaag om die jong lesertjie 'n begrip te laat kry van die lot en lewenswyse van volksgenote wat by die meerderheid deur hulle isolement nog steeds onbekend bly.

*Kaskenades en Wederwaardighede* deur H. F. Kock is kindervertelling uit die Klein-karoo, in die trant van Boerneef se sketse van sy kontrei. Daar is 'n groot aantal interessante staaltjies met pogings om ook kenmerkende spraakeienaardighede weer te gee (net soos Jeanette Nel in *Klein Trekboertjies*). Maar Kock en Jeanette Nel is nie meer as interessante vertellers nie, en Boerneef is kunstenaar. Daarom is *Vletervlie en Koesnaatjie* 'n kinderboek vol mense en het Kock ons alleen lewendig vertel van sekere mense van wie ons die name of byname te wete gekom het. Dit is vertelling teenoor beelding, en moenie dink dat die kinder-leser hierdie kwaliteitsverskil nie aanvoel nie, al bly sy oordeel ongeartikuleerd. Nogtans het die kind altyd groot behae in dergelike vertellings van kwajongstreke, koolstowery en skoolavonture.

*Raaiselkind* deur M. H. Theunissen (Unie-Volkspers, Beperk, Kaapstad.) is 'n verhaal wat by kinders van tien tot twaalf jaar baie byval sal vind, maar ek vind dit jammer dat die skrywer die tydelike geestelike verstoring van Jannie Venter 'n deel van 'n verhaal vir kinders gaan maak het. So-iets is sielkundig interessant, maar às dit 'n kind nog kan interesseer, dan moet die belangstelling wat dit gaande maak, tog enigsins morbied wees.

'n Nuwe bundel Bybelverhale is: *Bybelkennis vir die kleinspan* deur Truda Vermooten (Unie-Volkspers, Beperk., Kaapstad). Hierdie verhaaltjies is van die formaat vir die eerste skooljare en is ook die enigste wat ons hierdie jaar ontvang het

Luister na Petersen:—

„Jou oë is nie rooi gehuil
en daarom kan jy nooit verstaan en moet ek
soos 'n swerwerhond die maan betjank,
my klag,
sien bleek en styf word,—
koud, en asemloos . . . . ."

Of: „My deel O Heer
is net om robotsgewys te kom,
te gaan, en te verdra !"

Aangrypend is met kragtig gedrae ritme, voortbeskuldigend: „Ben ik myns Broeders Hoeder ?"

„Jy wat gemaklik met die wind saam bergaf swaai,
Jy wat kan lag
omdat jy weet dat die horison
voor, op jou wag
met weeldegeskenke belaai:
Joue te neem, of te versmaai —
Dink jy nooit
daaraan, dat 'n duisend ander
dag na dag
teen loodregte kranse af moet beur ?
En slag vir slag
terneergestort gekneus, verskeur ?"

Watter skrynende leed, herinnerend aan Leipoldt se Vrede-Aand, maar met die ritme wat by 'n jollie-Hotnot pas, spotlag in Drinklied,

Weg met die wolke, drink met ons
Gooi dat die skuim so spat!
Laat als wat verby is verdrink word;
Laat alles wat klein is vergroot word:
Bring my die hele vat !"

Deel IV: toon die digter wat sy worstelstryd gewen het (vir hoelank ?), dat hy diep teue drink uit die skoonheid van sy Kaapland (om sy rasseleed te vergeet ?) Lees *Blomme, By Seweweekspoort* en *Aand op Riversdal* vir stemmingspoësie van 'n stille suiwerheid wat herinner aan 'n wolke-weerkaatsing op 'n rimpellose watervlak.

Doodstil staan die Sipresboom-gestaltes hier,
Roerloos, donker . . . .fier !
Die son sak ver agter Langeberg se rug;
Maar kyk, — die horison
Word purper en rooi gekus
Deur die laaste strale van die son
En ver in die veld
kan jy hoor

Hoe 'n verdwaalde skaaplam
Oor sy moeder tekere gaan . . .
Stadig sak die duister
Oor die aarde,
Op die heuwels,
In die dal,
En so het ek die land aanskou, —
Self tot rus gebind, geboei . . . .
Dit was aand,
Aand op Riversdal.

In Petersen se gedigte word die woord in sy nuwe krag gebruik, gedra deur 'n vry bewegende, natuurlike ritme. 'n Skerp kontras vorm dit met 'n digterskool wat die gepuurde woord aanbid, witgloeiend in die smeltkroes van die digter se gevoel, maar dikwels tot dood versteen.

Dus *Enkeling* is 'n bydrae tot ons digkuns wat werklik die aandag verdien.

Ook S. J. Pretorius se eersteling *Vonke* vertoon goed. Hier is dit meer die stereotiepe digwerk van iemand wat op die drumpel van die lewe staan, allerhande dinge mooi en treffend sien wat op sy ontvanklike gemoed 'n indruk maak, maar by wie die werklike lewenswysheid wat na lewensworsteling kom, nog ontbreek. Dis klein-kuns, impressionistiese uiting van iemand by wie die ontroering nie deurgaans volgehou word nie (vgl. laaste reël in Klein Ets):

„Vlak teen twee bome op die heuwel-kim
is daar 'n steile val van lood-grys lug,
waarteen 'n swerm windswaels opwaarts klim
met strak-gespanne sekelmaan-vleuels in vlug."

Die digter het 'n rake opmerkingsgawe en oorspronklike belewing (vgl. Stakers en reëls soos:

„Die garingklippies lê en blink
Asof daar botter uit hul braai.")

Pragtig en teer is o.a. Die Steenbokkie en Brakkie. Sommige van sy liedere is ook goed geslaag soos: „Na die Dood . . .Sekelmaan, Lied van die Aardse Dinge." Ek haal aan uit „Na die Dood . . . ." om te wys waartoe die jong digter in staat is:

„En sal daar blare wees
in heldere sonlig en lentewind God ?
En waterklare lugblou bo die heiligheid
van ver-blou berge ?
En skape . . . . sal daar skape wees ?
'n aand-trop wat deur groen en westerroos
stuif na die kraal,
en 'n wagtertjie wat oor die tulpeveld
sy sweep klap en deur die koepel
van die lug aand-helder roep . . . .?
En plaashonde wat teen die sterlig blaf . . . . ?

Pretorius sluit aan by ons jonger digters soos die Louws, Du Plessis, e.a. Ons sal wag op 'n eie klank, 'n eie koers.

I. D. du Plessis se digwerk is so oor en weer bespreek dat ons net kortliks sy twee bundels: *Skermutseling en Skote* en *Die Vlammende Fez* wil aankondig. Skermutseling en Skote is hekelgedigte wat die lewenshouding van 'n verfynde en raak-*Vlammende Fez* wil aankondig. *Skermutseling en Skote* toon Windhond met fyne spot en insig te velde teen kwessies soos dogma, kokkedoor-kritici, letterkundige „konynery" en skyn-kultuurskreeuery, wat elke fyngevoelige mens seermaak.

Ernstiger is die „skote" wat hy aftrek in die tweede gedeelte van die bundel teen volksgebreke en volksleiers wat ons volk laat verbrokkel en in die duisternis laat ronddwaal. Waar hy met wrewel die skaafplekke in ons volkswording aanval, voel ons tog die liefde vir wat goed, eerlik en opreg is. 'n Fris luggie trek deur hierdie bundeltjie.

*Die Vlammende Fez* is eintlik 'n uitgawe van twee kunstenaars, nl. I. D. du Plessis en Le Roux Smith le Roux, wat die gedigte geïllustreer het. So'n samewerking op kunsgebied moet verwelkom word. Le Roux se dekoratiewe kuns is aangrypend deur eenvoudige beweeglikheid van lyn en besielde vormgewing. Dit kan nie deurgaans van Du Plessis se gedigte gesê word nie. Die stofbelewing — handelend oor die Slamse bevolking van Kaapstad, hulle lief, leed en volkskunde — wat deur epiese vormgewing tot uiting kom, tref nie orals deur die suiwerheid van openbaring nie. Dog daar is mooi dinge by, soos „In die Slamse Buurt," wat ek hier wil aanhaal:

„Die maan sit in 'n mik gevang
Van 'n afgeleefde appelboom
Wat met vermaerde vingers
Krampagtig aan die hemel klou.
Die rooi en swart kofijas buk
Om uit die resonante snaar
'N trillende akkoord te pluk.
Die lig flits op 'n geel kitaar;
En soos 'n duiwetrop wat swenk,
Swyg al die sangers
Met vae leed bevange.
Nog net een oue kreun
'N halfvergete melodie
Van hartseer en verlange."

I. D. du Plessis is 'n ernstige en eerlike kunstenaar wie se werk, hoe pretensieloos dit soms mag lyk, altyd glansende fasette toon.

Die Vlammende Fez is 'n Uitgewerstriompf vir die Unie-Volkspers, Beperk, Kaapstad.

Wat hierbo gesê is, openbaar net die indrukke wat die digbundels op my gemaak het en wil geen algemene maatstaf neerlê nie.

# *Afrikaanse Jeug- en Kinderkultuur* 1943-1944

———::———

deur
L. C. BRUWER.

———::———

Ons uitgewers gaan, wat uitgawes vir die jeug betref, van krag tot krag, en ons moet verwag dat hierdie stygende lyn sal bly voortduur solank as opvoedkundig besielde Afrikaanse vriende van Afrikaanse kinders besef hoe groot die kulturele agterstand is wat vir die kinders van ons volk ingehaal moet word as hulle ooit naastenby die rykdom en verskeidenheid aan geestesgoedere moet besit waarin die kinders van ouer nasies hulle kan verheug. Onder hierdie omstandighede moet dit geen verbasing wek dat elke jaar nuwe hoogtepunte op hierdie gebied meebring nie.

Die plan waaruit die *Afrikaanse Kinderensiklopedie* (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad) sou ontstaan, was groots, maar noudat ons die eerste deel van die werk besit, besef 'n mens dat dit 'n waardige uitvoering gaan word van 'n monumentale plan. Dr. C. F. Albertyn, die redakteur, noem die boek met 'n liefdesnaam: die Groot Kinderboek, en so moet ons hom noem. Sulke kragte is daar vir 'n Afrikaanse uitgewersonderneming nog nooit saamgetrek nie, en vir „ die mense wat hierdie boek geskrywe het " kan daar geen hoër erkenning wees nie dan dat hulle saamgewerk het om die mooiste ding te maak wat nog ooit vir Afrikanerkinders gemaak is. Ek sou graag 'n aantal van die name van die medewerkers aan hierdie eerste deel wil noem en 'n aanduiding gee van die rykdom van die inhoud, maar my bestek laat my dit hier nie toe nie. Alleen nog dit: ouers en onderwysers het alreeds baie verpligtings teenoor die jongspan, maar die Afrikaanse Kinderensiklopedie bring ons nog 'n verpligting, 'n dure verpligting: die Afrikaanse kind, ryk en arm, moet die voorreg van vrye toegang tot hierdie rykdom hê. Dié voorreg moet 'n reg word, wat hulle nie mag ontsê word nie. As die eerste deel reeds so 'n skitterende prestasie is, kan 'n mens miskien nog verbeterings daarop verwag in latere dele. So sou die werk nog veel win aan prag, aantreklikheid en opvoedkundige doelmatigheid as daar in die (reeds uitstekende) illustrasie-werk meer gebruik gemaak word van kleur.

Terwyl ons vanweë sy oorheersende belangrikheid met 'n werk begin het wat as die onmisbaarste in die naslaan-afdeling van die kinderboekery beskou moet word, kan ons gevoeglik oor hier verwys na 'n aantal ander uitgawes wat in hierdie afdeling tuishoort. Daar het weer in die afgelope jaar soveel Afrikaanse kinderboeke verskyn wat bedoel is as aanvullende skoolleesstof, dat daar hier en daar belangstellendes is wat die vrees begin

uitspreek dat daar in die boekewêreld van die Afrikaanse kind te veel aandag geskenk word aan die nuttigheidsoorweging en te min aan die bevrediging en inskerping van die skoonheidsdrang. Of daar na verhouding te veel sulke populêr-wetenskaplike werkies verskyn, is 'n saak waaroor daar meningsverskil kan bestaan. In die verledè was daar nog steeds 'n ernstige gebrek aan onmiddellik beskikbare lektuur vir kinders wie se ouers en onderwysers hulle graag die groot voordele van aktiviteitsleermetodes wou laat geniet. Ontsaglik veel tyd moes dan verlore gaan met versamelwerk. Plakboekwerk sal altyd 'n deel moet bly van sulke leermetodes, maar om darem ten minste een boekie op die naslaanrak te hê wat regstreeks in verband staan met die studie-projek is 'n groot aanwins.

In hierdie lig beskou, is die reeks „ Kennis vir Almal " van die Nasionale Pers, Beperk, Bloemfontein, ook kostelik. Daar het in die jaar waaroor hierdie oorsig strek sowat dertien van hierdie bandjies verskyn, en die reeks bied 'n groot verskeidenheid waarin die musiek, vreemd genoeg, tot dusver nog geen plekkie gekry het nie. Ook is nie al die bandjies as kinderlektuur ewe geslaagd nie. So is *'n Dag in die Hospitaal* (deur dr. Jan Euvrard) hoogs interessant en buitengewoon nuttig, maar dit is beslis geen kinderleesstof nie. Aan die ander kant is werkies soos dié van L. V. Möhr (*Heuning vir Almal*), A. G. S. Meiring (*Voor Dagbreek*), Lulu Latsky (*Ouersorg*), J. S. Schreuder (*Die Heilige Kruid*) en dr. P. J. Nienaber *Kom Ry Saam !* —twee deeltjies) kennisboeke wat die geestelik gesonde kind van elf tot vyftien jaar baie sal geniet.

Die boekie van Schreuder lei die lesertjie in by die interessante geheime i.v.m. die gebruik en die kweek van tabak. Die leerstof word met 'n aantreklike verhaallagie bedek, waarin voldoende afwisseling te vind is en waarvan die trant baie aangenaam is. Die landsdiensgedagte word eenvoudig en baie prakties gepropageer. 'n Ander werkie wat vir die plantestudie genoem moet word, is dié van P. G. Jordaan: *As Plante Gesels.* In vergelyking met die behandelingsmetode van ander skrywers van die reeks, is die direkte beskrywingsmetode van Jordaan wel effens verbeeldingloos, alhoewel sy heldere voorstelling tog verdienstelik is.

*Heuning vir Almal* (Möhr) en *Gemengde Boerdery* (C. J. Jordaan) is beide ook daarop bereken om die belangstelling vir sekere aspekte van die boerdery te wek. Die twee skrywers gebruik in hoofsaak dieselfde metode, maar Möhr bring 'n bietjie meer (en welkom !) afwisseling deurdat nie net die vader nie, maar ook die winkelier, die oujong, die skooljuffrou en selfs die klasmaatjies gebruik word as inligtingsbronne. Daarteenoor word die bespreking van die baie gesigspunte van die Gemengde Boerdery 'n bietjie eenselwig in die boekie van Jordaan — al

word die oupa telkens die joos in vir die verskriklik uitvraerige kleinseun.

Lulu Latsky is nou lank reeds een van die bekendste kragte op die gebied van Afrikaanse populêr-wetenskaplike kinderlektuur. Haar boekie, *Ouersorg,* in hierdie reeks maak gebruik van 'n mededelingsmetode wat nie veel verskil van dié van die meerderheid van die reeks nie: 'n moeder (wat voor haar huwelik lektriese was in die dierkunde) vertel van ouersorg in die diereryk.. Dis te betwyfel of daar iemand in ons land is wat beter geskik is om oor dié tema vir kinders te skrywe as Lulu Latsky, alhoewel sy in hierdie boekie plek-pelk tog geswig het vir die versoeking om 'n bietjie te ingewikkeld te praat vir 'n kind (vgl. Emsie). Met die lees van die eerste klompie bladsye skyn dit byna of die boek gaan voorsien in die behoefte aan gesonde lektuur wat sonder swoele suggestie kan meehelp met die vraagstuk van geslagsvoorligting, maar hierdie deeltjies is heeltemal bykomstig en (p. 20) so geskrywe dat dit vir die kind weinig gaan opklaar. Nogtans sal 'n kind met heirdie natuurkennis alreeds goed gehelp wees op die pad om die hoogste natuurfunksie sonder komplekse te aanvaar. So 'n boek moet vir die twaalf-dertienjarige vatbaar wees, maar ek vrees vir dié ouderdom is die werkie in sy huidige opset effens te ambisieus. Sal Lulu Latsky, met haar unieke voorbereiding, nie nog die jeugboek vir geslagsvoorligting in ons taal skrywe nie ?

Terloops moet dit hier nog spesiaal genoem word dat daar tog in hierdie soort leesstof ook hier en daar heerlike stukkies verbeeldingskoonheid te vind is. Twee sulke gedeeltes wat spesiaal genoem moet word, is Jannie se Droom in *Heuning vir Almal en* „Die Voorste Gestoelte" in *Ouersorg.*

J. J. Kruger is die redakteur van die „ biologiese afdeling" in die reeks „ Kennis vir Almal," en tussen die deeltjies wat in die afgelope jaar verskyn het, is daar twee van sy hand: *Donse* en *Oerwoudreuse.* Eersgenoemde is hoofsaaklik vertellings oor die aard en lewenswyse van 'n verskeidenheid voëls (met twee korter stukkies oor „ Waarom skrik 'n mens ?" Hare wat rys en hoendervel"). As verhaalbekleedsel gebruik die skrywer die swerftoggies van 'n wakker seun en 'n oom met grondige natuurkennis. Die verhaalomhulsel is egter baie dun en ook nie so lenig soos by sommmige van die ander werkies in die reeks nie, maar Krüger is 'n buitengewoon fyn natuurwaarnemer en sy werk is daarop bereken om te prikkel tot self-waarneming by die jeugdige leser. Ook *Oerwoudreuse* is vol gepak met biologiese wetenswaardighede, maar hier is ook weer gebruik gemaak van so 'n onoortuigende dialoogvorm, dat ek, wat sy vorm betref, die boekie nie op dieselfde peil kan stel as die beste van die reeks nie.

*Voor Dagbreek, deur* A. G. S. Meiring, is m.i. een van die bes geslaagde werkies in die reeks. Dit is 'n inleiding tot die studie van ons taalbaanbrekers se werk. Om van sulke stof vir die

standerdsessers (ongeveer) iets interessants te maak is geen eenvoudige takie nie. Maar Meiring openbaar fyn pedagogiese insig wanneer hy (skynbaar) die hoofaandag wy aan 'n pakkende seunsverhaal, waarin die G.R.A.- en verwante geskiedenis heeltemal onopvallend ingevleg word. 'n Skrywer met so 'n onderhoudende vertelvermoë behoort nog 'n ryke bydrae tot ons jeuglektuur te kan lewer.

*Die Maan, Ons Naaste Buurman* is geskrywe deur prof. dr. G. G. Cillie, Jnr. Hy maak ook weer gebruik van die metode van regstreekse mededeling en hy het moeilike stof om te hanteer. Maar dr. Cillie besit die gawe van heldere uiteensetting, en alhoewel dit een van die werke in die reeks is wat vir effens meer gevorderde lesers groter betekenis sal hê, het ek tog 'n veertienjarige seun van standerd VIII die wêreld om hom sien vergeet terwyl hy deur hierdie boekie met die maan kennis gemaak het.

Prof. T. W. Schumann laat 'n vader-meteoroloog aan sy seun sommige van die byster interessante verskynsels van „Wind en weer" verduidelik. Ook hy gebruik 'n dun verhaal-omhulsel, maar die geesdrif van hierdie vakman, gepaard met 'n werklike insig in die aard van die jeugdige se belangstelling en bevatlikheid maak die werkie baie aantreklik.

Om die bespreking oor hierdie reeks af te sluit noem ons nog van dr. P. J. Nienaber die twee deeltjies *Kom ry saam!* Hierdie twee werkies oor Afrikaanse plekname moet verwelkom word as uiters geskikte aanvullende leesboeke vir standerds V en VI. Dit sluit onmiddellik aan by die vaderlandse aardrykskunde en geskiedenis, en die denkbeeldige reis deur soveel streke van ons land kan 'n heerlike intellektuele avontuur word vir die jongspan. Maar daar is soveel interessants in die twee bandjies dat lesers van alle ouderdomme dit hoogs lesenswaardig sal vind.

In die reeks „Dieretuin-stories" van J. L. van Schaik, Pretoria, het daar in die afgelope jaar 'n twaalfde deeltjie verskyn deur Hettie Cillie: *Die Langnek-reus*. Die skryfster vertel soms effens onsamehangend, maar die doel om die laerskoolkinders (skynbaar veral die agt- en tienjariges) se belangstelling vir die wilde diere te bevredig, sal seker 'n hoë mate deur die skryfster bereik word. Hierdie boekie handel oor kameelperde, kamele en skilpaaie.

Van Lulu Latsky het daar by die Nasionale Pers, Beperk, Kaapstad, twee puik dierverhaaltjies verskyn: *Muisie en Koringkriek* en *Rollie Gered*. Dit verteenwoordig weer Lulu Latsky as skryfster vir kinders op haar beste. Die hooffiguurtjies, 'n koringkriekheld en 'n rolvarkie, is albei enigsins vreemde klante wat buitengewoon interessante kennisse word deur die skryfster se pakkende bekendstelling. Spesiaal moet melding gemaak word van 'n „splinternuwe speletjie" waarmee die twee werkies afsluit en waarin die lesertjie spelenderwys toets hoeveel van die inhoud ingeprent gebly het. Dit sal 'n gelukkige dag wees wanneer ons

kinders die dinge van die skepping leer ken deur 'n voorstelling soos dié van dr. Latsky en wanneer die ,, natuurstudie-leerdery " volgens die al-oue tradisie iets van die verlede geword het in ons laerskole.

In die afgelope jaar het daar gelukkig ook weer 'n hele aantal werkies verskyn wat nie met opsetlike leerbedoelings geskrywe is soos dié wat in die voorafgaande deel van ons oorsig bespreek is nie. By die Central News Agency is daar vyf kleuterwerkies: *Klein hutjies wat groei in die veld, Kleuterbaksel, My eendedam Katotjie* en *As ek stad-toe gaan.* Dit is almal verhaal deur Sally Stark en op rym vertel deur Herman Steytler. Maar die kleurtekeninge van S. W. Twine, Mary Hart en Jean Reid, die ontwerp en die drukwerk van die Cape Times Limited, Kaapstad, is van veel groter betekenis as die teks wat oor die algemeen minder geslaagd is met veelvuldige metriese onreëlmatighede wat in kinderverse storend is. Die kleurdruk is 'n fees om te aanskou en in dié opsig is *Katotjie* en *Klein Hutjies* seker van die mooiste dinge wat nog in Suid-Afrika vir kleuters gedruk is.

*Tante Bok* is die titel van nog 'n kleuterverhaal op rym wat by die Voortrekkerpers, Beperk, Johannesburg, verskyn het. Dit is ,, gedig " deur A. J. P. van Zyl met tekeninge van A. P. du Toit. Maar in vergelyking met die werkies hierbo genoem is die boekie al te kleurloos. Die verhaal self is vermaaklik maar nie nuut nie, en ek vrees die swaartillende gang van die langgerekte versreëls het die ou storietjie geen nuwe bekoring bygesit nie. (Ek verneem van nog 'n uitgawe vir kinders van die Voortrekkerpers, Beperk: *Die Parasiet.* Dié is egter reeds uitverkoop en ek was nie instaat om 'n eksemplaar ter insae te kry nie).

Besonder keurig afgewerk is *Stories uit Diereland* deur Kobus van der Colff (Nas. Pers, Beperk, Kaapstad). Die dierewêreld bly vir klein en groot die wonderwêreld — die wêreld met wesens wat ook leef, soos ons, maar anders leef: die eenders-anderse wêreld wat ons altyd aantrek en sweefruimte gee aan die verbeelding. Van der Colff se verhaaltjies is van dié soort fantasieverhaaltjies wat 'n kamma-verklaring gee vir die dinge in die natuur wat die kinderaandag pak: die geheimsinnige uil, die kort voorbeentjies van die springhaas, die donkie se ore, die dassie se kleinkind, die stertlose padda. Die slotverhaaltjie, *Die otjie se Wens,* is weer 'n variasie op 'n ou tema. Maar oor sulke dinge bekreun die kleingoed hul immers nie. Die vraag is: is dit 'n storie ? — En dan is dit vanself goed ! Oom Kobus sal baie maatjies vind wat gretig sal luister.

Vir vyf- tot agtjariges het daar vanjaar weer 'n paar mooi nuwe sprokies verskyn. *Die Pinkelinkies van Pinkelinkland* deur Jeanne du Plessis (Nas. Pers Beperk, Kaapstad), is 'n mooi sprokie waarin die gelukkgie Pinkelinkvolkie deur 'n dwingeland oorrompel word, verkneg en verdeel word totdat eindelik 'n onverbreekbare eenheidsband geweef word en die Pinkelinkies

hul vryheid herwin. Dit is reg dat die goeie die kwaaie nog in Pinkelinkland oorwin. En hoe pakkend dramaties het die skryfster die verloop van hierdie mooi gebeure vertel ! Dis is 'n fraai boekie !

Nog heerliker is die sprokiesfeer in die verhaaltjies van Rene Pauw wat in die twee bundeltjies *Klein Annette wil weet* en *Seil Noordwaarts* (Nas. Pers, Beperk, Kaapstad) verskyn het. As 'n mens die kindervertelsels van hierdie skryfster lees, dan besef jy dat dit hier nie gaan oor 'n blote storie-vertellery nie, maar daar is 'n totale oorgawe aan die wêreld van die kinderverbeelding en 'n ontvlugting van die grootmens-self. En dan word die sprokieswerklikheid weergegee in woorde waarin vreemde kleure flonker en tere melodië huiwer. Rene Pauw se verhaaltjies rym nie, maar dit is poësie !

Tesaam met hierdie nuwe Afrikaanse sprokies van Jeanne du Plessis en Rene Pauw moet ek die fraai werkie van Chris Steenkamp noem: *Die Magtige Vitas* (Unie-Volkspers, Beperk, Kaapstad). Dit is boeiende fantasie-ryke verhale geweef om die heldefiguur van Ossie (met sy wit perd), die sprinkaankoning Vitas en die al-genesende prinses Sterretjie. Dis 'n flink en geslaagde poging om die sprokieswonder te omhul met 'n sfeer wat onmiddelliker aansluit by die Afrikaanse kind se ervaringslewe.

Nog 'n bundeltjie tradisionele dierverhale van die inboorlinge is deur J. Bruwer byeengebring: *Kalulu, die slim hasie* (J. L. van Schaik, Pretoria). Dit is uitstekend navertel en ons moet inderdaad dankbaar wees dat die snel-verstedelikende Afrikaanse kind wat (ook om ander redes) naderhand nie meer die outa en die aia by die kampvuur sal ken nie, ten minste nie die skat van hierdie volksvertelling heeltemal sal heof te verloor nie, danksy die ywer van sulke skrywers.

*Jakkals en Wolf* se petaljes is voortgesit in 'n tweede versameling van T. O. Honiball (Nas. Pers, Beperk, Kaapstad). Hierdie nuwe reeks is miskien nog vermaakliker as die vorige en die kleinspan sal die stories, maar meer nog die tekeninge baie geniet.

*Die Goue Hare en ander stories*, navertel deur H. Scholtemeijer (Unie-Volkspers, Beperk, Kaapstad), is 'n halfdosyn stories uit die kinderklassieke van die ou-wêreld. Die navertelling is eenvoudig maar lewendig, en dit is 'n gulde geleentheid om Afrikaanse kindertjies bekend te stel met 'n paar van die beroemdste stories van alle tye — stories wat nie die maaksel van 'n individu gebly het nie, nie die besitting van een volk nie, maar wat geneem is uit die groot storie-skuur van alle tye. Nog waardevoller in dié sin is die bundeltjie *Duisend-en-een Nagte* in die serie „Aan ons kinders vertel" wat by J. L. van Schaik, Beperk, Pretoria, verskyn. Die navertelling is van mev. A. E. Carinus en die juwele uit die skatkamer van lank, lank gelede is waarlik die keurige versorging werd wat dit in hierdie

waar daar gepoog is om die lees vir die klein lesertjie te vergemaklik deur alle woorde deurgaans in lettergrepe te verdeel. Daar val verder nie veel oor aan te merk nie: onderwyseresse van laer klassies en ouers sal die werkie nuttig vind wanneer die kindjie moet begin kennis maak met die Bybelstories.

Eindelik bly daar nog vir bespreking oor 'n paar werke vir die twaalf- tot vyftienjariges. Hier wil ek vyf werke noem, wat almal by J. L. van Schaik, Beperk, Pretoria, verskyn het. Die voorkeur wil ek gee aan twee skoolverhale: *Maasdorp se drie muskietiers* vir dogters en *Twee nuwe seuns op Keurboslaan* vir seuns. Eersgenoemde is natuurlik van Stella Blakemore en laasgenoemde van Theunis Krogh. Ek wil nie te kenne gee dat die twee boeke van buitengewone gehalte is nie, maar kinders is nou eenmaal gaande oor skoolstories en al is skole soos dié van Maasdorp en Keurboslaan vir plattelandse boerekinders so vreemd soos pomelo's op die ontbyttafel, bly dit tog geliefkoosde leesstof. Hierdie twee outeurs is op pad om beroemdhede te word in die Afrikaanse skoolfiksie. Is hulle dit nie aan hulle lesers verskuldig om hulle taalaanwending onberispelik te versorg nie?

*Drie Straatsangers in die Kongo* (J. J. Groeneweg) is as verhaal nie baie stewig nie, maar daar is romantiese bekoring in die moedige aandurf van die vreemde en in die kennismaking met nog onontgonne gebiede. Ek hou van die boek ten spyte van die losheid en ten spyte van die Hollandse klankie daarin wat omtrent net so sterk opval as die Engelse geurtjie in die skoolverhale van Stella Blakemore en Krogh.

Minder geslaagd, ten spyte van goeie patriotiese bedoelings, is *'n Vrystaatse Vakansie* van J. Wapenaar. Die eerste hoofstukke van die boek is alte arm aan handeling om werklik die belangstelling van die jeugdige leser gaande te maak. Daarteenoor het die broers Hobson met die briewe *Aan Jannie* in onderhoudende vorm iets van die vastige, selfversekerde, ruie wysbegeerte van die lewenswyse boer aan ons jong lesers gebied. Daar is veel om te geniet in die bundel.

# 'N PRYSENWAARDIGE SKEMA

Daar is vandag 'n stormloop om Afrikaanse romans te bekom. Die gevolg is dat 'n boek wat inslaan, binne 'n maand onverkrygbaar raak. Deur die papierskaarste word die uitgee van boeke deur die Regering beheer, en 'n boek kan moeilik vandag herdruk word, al is die aanvraag ook hoe groot. Uitgewers het al benoud geraak onder al die verwyte van lesers wat ontevrede word omdat 'n boek van die mark af is voor hulle geleentheid gehad het om hom te koop.

Die Volksblad-Boekhandel het egter 'n oplossing gevind om die lesers van Ons Eie Biblioteekskema tegemoet te kom. Kragtens die O.E.B.-plan ontvang lesers gereeld nuwe Afrikaanse romans vir sowat twee pond perjaar. Hierdie romans word deur 'n onafhanklike keurkommissie voor publikasie gekies om aan intekenare gestuur te word. Die intekenaar ontvang ses tot agt boeke per jaar teen 'n afslag van 15% as hy vooruit betaal, en 10% as hy ná verskyning van die boek betaal. Maar ses tot agt boeke het die afgelope tyd te min geblyk vir die sterk toenemende Afrikaanse skema-leserskring. Lesers het vertoë gerig om meer boeke volgens dié plan te kry, en ook om te verhoed dat boeke wat buite die skema val uitverkoop is voordat hulle dit in die hande gekry het.

Die Volksblad-Boekhandel het gehoor gegee en 'n „Aanvullende Skema" in die lewe geroep: persone wat reeds lede is van O.E.B.-skema kan nou ook lede word van die Aanvullende Skema, en dit wel onder dieselfde voorwaardes as wat vir die hoofskema geld. Slegs lede van die O.E.B.-skema kan dus op die Aanvullende Skema inteken. Daar is reeds meer as 2000 intekenare op hierdie nuwe skema. Die Volksblad-Boekhandel kan nou taamlik noukeurig vasstel hoeveel eksemplare van 'n boek gedruk moet word, en lede van die bilioteekskema's hoef nie meer bevrees te wees dat hulle te laat sal wees om 'n nuwe boek te koop nie.

Die eerste boeke wat onder die Aanvullende Skema uitgestuur is, is: **Die hoogste prys** (A. J. Hanekom); **Op kommando onder Buys; Moord in Arkadia** (Karl Kielblock), en spoedig volg: **Nag op St. Helena** (P. J. Nienaber).

„Kennis is mag" is 'n slagspreuk wat baie gehoor word. In 'n reeks boekies van Die Volksblad-Boekhandel is die leuse egter **„Kennis vir Almal."** 'n Volk wat kennis besit—kennis van die belangrike feite van die lewe—het al ver gevorder op die weg na mag. Die bedoeling van hierdie reeks is om aanvullend te wees by die kennis wat in die skool opgedoen word.

Persone wat in hierdie reeks 'n stelselmatige wetenskaplike wetenskaplike verhandeling soek, sal teleurgestel wees. Die strewe is om op lewendige en interessante wyse belangrike feite onder die aandag van die lesende publiek te bring—kind sowel as volwassene.

Daar het al vier-en-twintig deeltjies verskyn oor verskillende onderwerpe, soos medisyne, plantkunde, ekonomie, wis- en natuurkunde, landbou en veeteelt, natuurstudie, opvoedkunde, letterkunde, ens. Die reeks is in viertien afdelings verdeel met 'n gesaghebbende aan die hoof van elke afdeling.

Ook op hierdie reeks is daar vir intekenare spesiale voordele—hulle betaal vir elke boekie slegs 2/9.

